# Nederduitsch Hervormde Gemeente
# Witbank

April 1927



tot



April 1957

# NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE WITBANK



**KERKGEBOU VAN WITBANK-GEMEENTE**

## VAN DIE REDAKSIE

TOE twee-en-'n-half maande gelede besluit is om 'n blad uit te gee wat tydens ons feesviering aan gemeentelede beskikbaar gestel kan word, was geeneen seker ten volle bewus van die moeilikhede verbonde aan die onderneming nie. Daar is toevallig vir 'n oomblik net nie gedink aan die komende Algemene Kerkvergadering wat twee weke sou duur, en aan al die ander werk wat dientengevolge sou vermeerder nie.

Nietemin, ons is bly dat ons tog uitvoering kon gee aan die opdrag van die Kerkraad en gemeente. Wanneer u egter op onjuiste gegewens afkom (ons hoop darem nie daar is sulke voorbeelde nie), of op slordige taalfoute (en dié sal daar seker wees); of verkeerde rangskikking van leesstof e.d.m., wees dan so vriendelik om dit minstens gedeeltelik toe te skrywe aan die moeilike omstandighede waaronder die blad persklaar gemaak is.

Hartlike dank, ten slotte, aan al ons medewerkers vir hulle artikels.

**Op ons buiteblad is die foto van die eerste Kerkraad van Witbank-gemeente, geneem in 1927, en die foto van die huidige Kerkraad, geneem by die Kerkgebou in 1957.**

# INHOUDSOPGAWE

NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE WITBANK

# 30-JARIGE FEESVIERING

11 — 14 APRIL 1957

## REËLINGSKOMITEE

Ds. T. N. H. Janson.

Oudl. G. J. Engelbrecht.

Oudl. J. P. J. Coetzer (Voorsitter).

Diaken H. A. T. le Cornu.

Diaken J. H. Labuschagne.

Br. M. J. van Staden.

Br. H. J. J. de Wit (Skriba).

Sr. S. van Wyk.

Sr. S. E. van der Merwe.

Sr. Sheila van Schalkwyk.

Sr. A. J. Kruger.

# DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE WITBANK, 1957

## AMPSDRAERS VAN DIE GEMEENTE WITBANK

**PREDIKANT:** Ds. T. N. H. Janson, Duncanstraat 49, Witbank (Telefoon 750).

**ORRELIS:** C. Vermaas, Jellicoestraat 16 (Telefoon 1044).

**KASSIER/KOSTER:** J. P. J. Coetzer, Van Deventerstraat 23, Witbank (Telefoon 210).

**SKRIBA VIR REGISTRASIE:** W. J. Volschenk, Station Coll., Witbank (Telefoon 418).

**SKRIBA:** H. de Wit, Hertzogstraat 23, Witbank.

**VOORLESER:** Ouderling J. E. Volschenk.

**VOORSITSTER VAN N.H.S.V.:** Mev. C. J. Janson, Duncanstraat 49.

**SEKRETARESSE VAN N.H.S.V.:** Mev. D. S. v. d. Merwe, Voortrekkerstraat 42.

**TESOURIERE VAN N.H.S.V.:** Mev. S. van Wyk, Hertzogstraat 28.

**SUPERINTENDENT VAN SONDAGSKOLE:** Oud. P. W. Pinkham, Mullinslaan 8.

**VOORSITTER VAN JONGELIEDEVERENIGING:** J. Naude, Jnr., Doornrug, Pk. Balmoral.

**SEKRETARIS VAN JONGELIEDEVERENIGING:** H. J. de Wit, Hertzogstraat 23.

**KERKRAADSLEDE:**

**Ouderlinge.**

Bezuidenhout, C. J. S.
Coetzer, J. P. J.
De Lange, A. J.
Els, C. J.
Engelbrecht, G. J.
Erasmus, J. J. P.
Hertzog, J. B. M.
Joubert, P. J.
Le Cornu, V. C.
Naude, J. S.
Pieterse, G. P. L.
Pinkham, P. W. H.
Pretorius, A. D.
Pretorius, M. C.
Pretorius, P. J.
Van der Berg, M. J.
Van der Merwe, D. S.
Van der Merwe, E. J.
Van Nieuwenhuizen, H. P.
Venter, B. J.
Volschenk, J. E.

**Diakens.**

Botes, P. J. S.
Greyling, J. H.
Hattingh, J. C.
Jonsson, F. A.
Kruger, A. J.
Labuschagne, J. H.
Le Cornu, H. A. T.
Malan, D. J. R.
Potgieter, H. C.
Prinsloo, M. C.
Pieterse, A. D.
Rossouw, J. J.
Stieler, F.
Stone, T. C. J.
Van der Westhuizen, J. C.
Van der Westhuizen, P. J.
van Nieuwenhuizen, H.
Van Schalkwyk, N. J.
Van Wyk, F. S.
Van Wyk, O. J.
Van Zyl, Danie.
Velthuizen, A. G.

# REDAKSIONEEL

*Geagte Leser!*

*HIERDIE ,BOEKIE wat u aangebied word hoop ons sal dien om aan u bekend te stel die dorp Witbank, en, meer in besonderhede, die Nederduitsch Hervormde Gemeente te Witbank wat Feesvier om sy dertigjarige bestaan dankbaar te herdenk.*

*Elders in hierdie uitgawe kan u van die hand van die Hoogeerwaarde Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering, van sy Edelagbare die Burgemeester van Witbank, en ander gesaghebbendes feite verneem wat ek nie hier wil herhaal nie. Dit is egter my voorreg, as huidige Predikant van die Gemeente, om namens die Kerkraad en Gemeente, aan u almal wie hierdie reëls sal lees ons hartelike groete oor te bring.*

*Daar is baie mense vir wie ons moet bedank. Vir u wie hierdie boekie gekoop het en daarmee u belangstelling getoon het, vir hulle wat saamgewerk het, en nog saamwerk, om ons feesviering 'n Dankfees te maak, vir almal wie met ons funksies gehelp het, vir almal wie vriendelike boodskappe van gelukwensing, bemoediging en inspirasie gestuur het, vir almal wie deur hulle skenkings en advertensies in hierdie blad die uitgawe moontlik gemaak het, — aan u almal is ons veel dank verskuldig, en ons betaal ons skuld van „dankie-sê" uit ons harte.*

*Maar daar is ook sovele andere aan wie ons hierdie ereskuld moet erken. Helaas! Aan sovele kan ons skuld van dank nie oorhandig word nie. As ons dink aan diegene wie gehelp het om hierdie feesdae vir ons moontlik te maak, dan skiet ons dank te kort. Om te dink daaraan dat dertig jaar gelede die Geloof geleef het in die harte van 'n klein groepie mense om selfstandig te begin bou aan nog 'n Gemeente van ons Kerk, is genoeg om 'n mens, by rustige nadenke, te dwing tot ondersoek van ons eie klein-geloof en ongeloof so dikwels op ons pad. Hoe klein, hoe moeilik het hulle begin, en hoe ver het hulle geloof gedien om ons te bring tot vandag! Stel dit voor vir uself.*

*In die moeilike voor-depressie jare begin vyf ouderlingswyke aan die bou van 'n Gemeente. Dink aan die omstandighede van skaarste aan Predikante-tal vir bearbeiding, skaarste aan getalsterkte. Aan alles skaarste — maar tog nie aan alles nie. Want in hulle harte kon daar geen gebrek gewees het nie aan die essensiële, die hoogs-nodige nie. Hulle moes gehad het*

*die Geloof, die Hoop en die Liefde wat hulle gedwing het om te begin. Geloof in hulleself, in die toekoms van hulle Volk en Kerk, en geloof in hulle God. Hoop op die Hoër Hand en wat daarom nie twyfel nie. Die liefde vir hulle Kerk, vir hulle naaste, en vir die diens van die Allerhoogste, wat berge vlak maak en seë droog.*

*Miskien—waarskynlik selfs—kon niemand gedink het daaraan, waarheen hulle stap sou lei binne so'n korte tydbestek nie. Want sulke besonderhede immers is selde die oorwegings van die ware gelowige. Soos 'n Abram van ouds hoor hulle slegs die opdrag, „Gaan uit jou land . . . ens.", en as hulle die opdrag hoor en verstaan dan gaan hulle sonder vrae en sonder twyfel. Wat maak dit saak as hulle nie die end van die pad, of die draaie in die pad kan sien nie. Hulle weet: Die Vader daarbo het sy Hand aan die rat, en Sy oog op die verste draai van die pad".*

*So was dit ook op Witbank. Witbank. 'n Klein myndorpie destyds, of, soos dit selfs genoem is 'n myn-„kamp". 'n Kamp wat 'n mens opslaan, en dan weer afbreek sodra jou werk gedaan is, en jy wil verder gaan.*

*Maar 'n mens se gange en dade word bestuur, en, selfs al weet jy dit dikwels nie, word jou oog verlig. So was dit ook hier. En met die lig aan hulle gegee het 'n klein Gemeente begin, en het hy gegroei. Ons bring dank en hulde aan hulle — ook aan hulle wie reeds nie meer hier is om die vrug op die arbeid te sien nie — wie hierdie gemeente begin vestig het.*

*Die myn-„kamp" het geblyk te wees nie 'n „kamp" nie, maar 'n vesting. En hier in Witbank het ook 'n vesting van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika sy wortels geskiet.*

*Van daardie klein begin in* 1927 *het die Gemeente van Witbank gegroei onder 'n beskermende Hand. En hierdie feesvierende Gemeente kan des te meer in dankbaarheid sy dertigjarige bestaan herdenk as ons in gedagte hou die pragtige groei van die twee „Dogtergemeentes", Witbank-Suid en Oogies, waarvan u elders in hierdie uitgawe lees. Aan hulle ook in daardie Gemeentes wie gehelp het aan die groei van ons Gemeente, bring ons innige dank, en ons hartlike wense en innige bedes vir 'n gesonde en vrugbare groei van die nuwe gemeentes.*

*En nou, by ons dank en by ons goeie wense bly nog die laaste en die belangrikste oor. In die dertig jaar van die bestaan van ons gemeente het so oneindig veel gebeur dat dit nooit, nooit verhaal kan word nie. Of wie sal dit onderneem om te beskrywe die lotgevalle van elkeen wie deel gehad het aan die Geloofsdaad van* 30 *jaar gelede? Daar het soveel gebeur. Sovele van die ou garde het heengegaan, en baie terwyl hulle miskien nog nie eers die eerste vrugte van hulle arbeid kon sien nie. Van die eerste groep Kerkraadslede leef daar nog net drie, en slegs een is vandag nog 'n dienende Kerkraadslid. Dertig jaar is so kort, en tog, dertig jaar is so'n lange tyd. Ou bekendes, sovele geliefdes — hulle is nie meer nie. Dertig jaar is so'n lange tyd as ons dink aan die leed van sovele en die verganklikheid en verandering, aan alles wat verby gaan.*

*En tog — dertig jaar is so kort! So kort as ons dink aan Hom wie die Alfa en die Omega is, die eerste en die laaste, die begin en die einde. So kort as ons dink aan Hom wie ons Kerk bewaar het deur eeue heen, en wie gebly toe die sterkstes onder die mense heengegaan het. As ons dink aan Hom wie deur moeilike depressie-jare, en ander omstandighede, van watter aard ookal, Sy Kerk bewaar het. As ons dink aan Hom van wie ons in waarheid KAN en MOET sing.*

„Hou Christus self sy Kerk in stand
vergeefs die hel se woede!
Gesete aan Gods regterhand,
Hou Hy haar in sy hoede.
Hy is in alle leed
Steeds tot haar hulp gereed;
Hy staaf sy roem alom,
Waak vir die Christendom,
Al blaak die hel van woede."

*Want Hy is dit wie Sy Kerk in stand gehou het. Ook hierdie deel van Sy Kerk wat feesvier, die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Witbank. Aan Hom bring ons die dank vir alles aan ons gegee — die Geloof van ons Vadere, die liefde wat ons ontvang het en nog ontvang op die weg, die liefde wat Hy ons gee in die hart, ook vir ons Kerk.*

*En aan Hom bring ons ons gebed by ons Fees:*

*„Here, soos u aan hulle gegee het oor die jare, gee dit ook aan ons — gee in ons harte die geloof, en hoop en liefde dat ook ons getrou mag dien."*

# GESKIEDENIS VAN DIE GEMEENTE IN BEELD EN WOORD

——— : : ———

# OORGENEEM UIT DIE „HERVORMER" VAN 8 MEI 1927 OOR DIE AFSTIGTING VAN DIE GEMEENTE WITBANK

DIE 16e en 17e April was vir Witbank dae van groot betekenis en die eerste mylpaal in haar geskiedenis, want op die 16e is die afdeling Witbank afgestig van Middelburg as 'n afsonderlike selfstandige Gemeente.

Daar was 'n groot aantal waens, karre en motors by die feeshuis op Blesboklaagte, waar die Gemeente by gebrek aan 'n Kerkgebou, hulle dienste hou.

Van die Noordelike Ringskommissie was teenwoordig, Ds. A. J. Barger (Voorsitter), Ds. J. G. M. Dreyer (Skriba) en die Brs. Ouderlinge H. Hofland, J. P. Pirsnloo en J. H. Vorster. Ook Ds. Vermooten wat benoem is as Konsulent van Witbank, was teenwoordig.

Saterdagmôre om 10 uur het die afstigting plaasgevind. Die Ringsvoorsitter het eers die Gemeente toegespreek na aanleiding van Openb. 3 vers 8. Die tekswoorde was gerig aan die Gemeente van Filadelfia. Die Naam beteken Broederskap. Hy spreek die hoop uit dat die woorde gerig aan die Gemeente van Filadelfia ook van toepassing mag wees op die te stigte gemeente van Witbank, dat die Gemeente Gods woord sal bewaar en nie Sy naam sal verloën nie. Dan sal daar ook vir die Gemeente 'n geopende deur wees.

Na die Gemeente offisieël afgestig was word die volgende brs. gekies as ouderlinge van die nuwe Gemeente van Witbank, naamlik J. H. Vorster, Achom Vorster, Thys Pretorius, Andries Stone en Louw Bierman; en as diakens: B. Prinsloo, J. J. v. d. Merwe, H. P. Jansen van Nieuwenhuizen, J. M. le Grange en T. J. van Dyk.

Die Voorsitter wens die nuwe Kerkrade en Gemeente geluk en moedig die Gemeente aan om die Kerkraad te steun en te beskou as geroep van God.

Die groete van die ou Moedergemeente van Middelburg aan die dogter, die Gemeente van Witbank, word oorgebring deur oudl. A. Breytenbach en Bierman.

Na die voorbereidingsdiens, gelei deur Ds. Vermooten, word die nuwe Kerkraad bevestig in hulle amp.

Die Nagmaalsdiens op Paassondag word gelei deur Ds. A. J. Barger na aanleiding van die versoek van die Emmausgangers aan die Heer; naamlik „ Blyf met ons, de avond is gedaald ", ens. Met die geleentheid het die leraar afskeid van sy Gemeente geneem, want hy gaan op ses maande verlof na Europa.

Die slotdiens is gelei deur Ds. Dreyer. Na die diens het oudl. Vorster, namens die Kerkraad en Gemeente, hulle leraar 'n voorspoedige reis, 'n aangename vakansie en 'n behoue terugkoms toegewens. Staande het die Gemeente daarna hulle leraar die seënbede toegesing uit Ps. 134:3 waarop hy gepas geantwoord het.

Van die nuwe Gemeente word die beste verwagtings gekoester. Die afstigting beteken ongetwyfeld uitbreiding.

Die Gemeente met 'n nette, flukse Kerkraad sal ongetwyfeld ontwikkel tot 'n sieraad vir ons Kerk.

JOH. DREYER,

Skriba, Noordelike Ringskommissie.

## 'N KORT GESKIEDENIS VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE WITBANK OOR DIE AFGELOPE 30 JAAR

SATERDAGOGGEND, 16 April 1927, om 10 vm. Op hierdie dag hèt die Gemeente afgestig van die Moedergemeente Middelburg. Die lidmatetal van die Gemeente was 'n skamele 400 maar as die moeilike depressie-jare in aanmerking geneem word en hoe die Gemeente gegroei het ten spyte van die moeilike tye, dan kom mens opnuut weer onder die indruk van die bewarende Hand van God.

Die eerste dienste van die Gemeente het plaasgevind in die Feeshuis op Blesboklaagte en is waargeneem deur wyle Ds. A. J. Barger. Dit was ook onder sy leiding dat grond gekoop is en begin gemaak is met die bou van 'n saal. Hierdie eerste groot ideaal is verwesenlik toe die nuwe saal op 11 Mei 1929 deur die Gemeente in gebruik geneem is.

Op Saterdag, 24 April 1937, is die eerste voltydse Predikant, naamlik Ds. F. J. Z. Booysen, in sy amp bevestig. Spoedig hierna het ook gevolg die aankoop van die grond vir 'n nuwe Kerk, wat ingewy is op 28 Oktober 1944. In 1945 het Ds. Booysen afskeid geneem van die Gemeente aangesien hy 'n beroep aangeneem het na die Gemeente Roodepoort.

In 1946 is Ds. P. S. Dreyer na die Gemeente beroep waar hy gewerk het en o.a. verantwoordelik was vir die stigting van 'n Jeugvereniging in die Gemeente. Hier het hy gebly tot in 1947 toe hy vir verdere studie na Nederland is, waar hy sy Doktorsgraad behaal het. Hy is tans lektor aan die Universiteit Pretoria.

Ds. L. M. le Roux is in 1948 as leraar van hierdie gemeente bevestig. Gedurende hierdie tydperk is die orrel van die Gemeente, wat deur die N.H.S.V. geskenk is, ingewy deur mnr. W. Mathlener. Daar was ook gedurende hierdie tyd 'n groot oplewing in die Jeugvereniging te bespeur. Ds. le Roux het in 1951 vertrek na sy nuwe Gemeente Hartebeespoort.

Vir 'n tydperk van tien maande was die Gemeente vakant. Dit was egter 'n voorreg om gedurende hierdie tyd 'n prediker in die persoon van Ds. Kalmann Papp hier te hê. Saam met ons orrelis, mnr. Cor Vermaas, wat toe ook as immigrant in Suid-Afrika uit Nederland aangekom het, het Ds. en Mev. Papp gesorg vir menige aangename musiekaande wat nie lig deur ons Gemeente vergeet sal word nie.

Die huidige leraar van die Gemeente Ds. T. N. H. Janson, het in 1952 van die Gemeente Losberg afskeid geneem en moes dadelik begin met die reëlings vir afstigting. In 1952 is dan ook twee Dogtergemeentes afgestig, naamlik die twee puik Gemeentes, Witbank-Suid en Oogies. Die Kerkgebou van die Gemeente Oogies is reeds voltooi en dié van Witbank-Suid sal eersdaags begin word. Die twee Gemeentes word tans onderskeidelik bedien deur Ds. H. M. E. Dreyer en Ds. A. J. Nolte. Ds. Janson het ook baie vir ons dorp en veral vir ons Kerk beteken waar hy onder andere gedien het op die Stadsraad en Skoolraad.

Die Gemeente Witbank bestaan tans uit 715 lidmate. Daar is 'n groot aantal leerlinge in die Sondagskool wat elke Sondagoggend in die Kerkgebou gehou word. Die N.H.S.V. gaan steeds van krag tot krag en samel steeds fondse vir die Gemeente in. Baie werk word ook deur die N.H.S.V., in samewerking met die Diakonie, gedoen, veral vir behoeftige gevalle in die Gemeente.

Die Jeugvereniging het ook weereens 'n oplewing getoon en is tans 50 lede sterk. Vergaderings wat maandeliks gehou word, word baie goed bygewoon, en neem die vorm aan van gesellige byeenkomste.

Mag die groei van die Gemeente die afgelope 30 jaar 'n goeie voorbeeld wees van wat in die toekoms verwag kan word.

# *HET U GEWEET?*

Dat Ds. L. M. le Roux wat vanaf 1948 tot 1951 predikant van ons gemeente was, die eerste predikant was op wie 'n beroep uitgebring is deur die Kerkraad in 1936.

---

Die huidige dekaan van die Teologiese Fakulteit, Afdeling A van die Universiteit Pretoria, nl. prof. dr. H. P. Wolmarans, was die tweede predikant wat na die gemeente beroep is in 1936.

---

Dat die grond vir die Kerksaal aan die gemeente verkoop was vir £75 maar dat die voorwaardes was dat die naam van die saal die „ Rachel "-saal moes wees.

---

Dat die totale onkoste verbonde aan die Kerksaal £1,937. 16s. 6d. was. Die saal was ingewy op 11 Mei 1929.

Die eerste pastorie van die gemeente is gekoop van broeder Tollie van Nieuwenhuizen vir 'n bedrag van £1,100.

---

Op 10 April 1943 is op 'n gemeentevergadering besluit om oor te gaan tot die bou van 'n kerk.

---

Dat die hout vir die kerk gratis verskaf is deur mnr. Berlein van die plaas Geluk in die distrik Witbank.

---

Dat die kinders van die gemeente gesorg het vir die horlosie van die kerk.

---

Dat die ou kerksaal in 1943 aan mnr. A. Hettema verkoop is vir £2,500.

# KERKRAAD BY AFSTIGTING



**SITTENDE (v.l.n.r.): Ouderlinge M. C. Pretorius, A. J. Stone, J. H. Vorster, J. H. N. Visagé, Ds. A. J. Barger en Ouderlinge Achem Vorster en Louw Bierman.**

**STAANDE (v.l.n.r.): Diakens J. le Grange, H. P. van Nieuwenhuizen, B. J. Prinsloo, Sewus van der Merwe en J. T. van Dyk.**

Bostaande foto is van die eerste Kerkraad van die Gemeente Witbank. Dit toon die ou feessaaltjie op Blesboklaagte waar die dienste eers gehou is na afstigting en die Kerkraadslede.

## EEN EN ANDER OMTRENT HULLE OP DIE FOTO:

M. C. PRETORIUS.—Die eerste kerksaal van die gemeente is gebou op grond wat teen 'n baie geringe bedrag deur wyle oudl. Pretorius aan die gemeente verkoop is. Wyle Oom Thys het op Blesboklaagte gewoon, en het die gemeente ook gedien as hoof van die Sondagskool in die beginjare. Sy eggenote, die bekende en beminde Tant Ralie, is onlangs op Witbank oorlede en word deur vele dankbaar onthou vir haar minsame en beskeie geaardheid.

'n Seun van wyle Oom Thys en Tant Ralie, ook M. C. Pretorius, is onlangs bevestig as ouderling van die gemeente terwyl twee kleinneefs ook ouderlinge is van die gemeente, nl., oudle. Pieter en Nollie Pretorius.

A. J. STONE.—Wyle oudl. Andries Stone was een van 'n baie bekende familie in die gemeente en omgewing. Vandag nog is die naam 'n baie bekende in Witbank. 'n Seun van wyle Oom Andries dien dan ook nog op die kerkraad, nl., diaken Theo Stone, terwyl 'n ander seun, nl., Louw Stone, ouderling is van die Gemeente Trichardtsfontein. 'n Derde seun, Jan Stone, was ouderling in 'n Randse gemeente.

Die eggenote van wyle Oom Andries is ook enkele jare gelede te Bronkhorstspruit oorlede. Die gasvryheid van hierdie egpaar uit die vroeë jare is vandag nog vars in die geheue van almal wie hulle geken het.

J. H. VORSTER.—Wyle oudl. Vorster se bekendheid strek vér buite die grense van die gemeente waarvan hy ouderling was. Die bynaam waaronder vele hom geken het, nl., „ Silas " het hy juis gekry omdat hy tesame met wyle ds. Ennis die groot werk verrig het om gemeentes van ons kerk te stig in Rhodesië. (Sien die artikel van ds. S. Vermooten elders in hierdie blad.)

Oudl. Vorster was ook lid van die Hoog-Eerwaarde Algemene Kommissie van ons kerk — die vernaamste liggaam van ons kerk ná die Algemene Kerkvergadering. Vir baie jare het die afgevaardigdes van alle gemeentes van die kerk hulle vertroue in hom getoon deur hom telkens te herkies. Oom Hans was 'n gawe aan die gemeente, en aan die kerk in sy geheel. Sy eggenote, Tant Maria, is nog in lewe, hoewel haar gesondheid baie te wense oorlaat.

'n Skoonseun van wyle Oom Hans, nl., Broeder Jan Pistorius, het skriba van die gemeente geword met afstigting, terwyl 'n ander skoonseun, broeder Andries Bekker, ook later vir 'n lang tyd skriba was, en diaken in die Kerkraad.

Mag die nagedagtenis van Oom Hans vir sy kinders en familie, en vir ons gemeente, tot 'n inspirasie wees.

J. H. N. VISAGIE.—By die afstigting in 1927 was oudl. Visagie reeds te bejaard en swak om aktief as ouderling te kon dien. Só hoog het die gemeente egter sy rype wysheid en groot liefde vir die kerk geag, dat hy verkies is as ere-ouderling met volle status en stemreg op die Kerkraad. Dit het Oom Jannie tot aan sy dood gebly: hy en sy oorlede eggenote, Tant Mieta is eintlik deur heel die gemeente as 't ware as vader en moeder van die gemeente beskou.

'n Seun van wyle Oom Jannie, nl., broer Paul Visagie, het as ouderling in Gemeente Bethal gedien. Wyle oudl. Andries Visagie, vir baie jare kerkraadslid van Witbank, was 'n kleinseun van Oom Jannie. Aan hom het ook die eer te beurt geval om op die belangrikste Kommissie van die kerk gekies te word, nl., die Algemene Kommissie, waar hy tot 'n sieraad vir die gemeente en kerk sy werk verrig het — 'n waardige kleinseun van 'n geliefde ouderling.

Kinders, kleinkinders en familie van Oom Jannie kan met reg trots wees op hierdie gesiene en geliefde egpaar van vroeë jare. Mag ook hulle gedagtenis seënend inspireer.

DS. A. BARGER.—Elders in hierdie blad kan u een en ander lees oor hierdie geliefde eerste predikant van ons gemeente.

ACHEM VORSTER.—Wyle Oom Achem was 'n skoonseun van wyle oudl. Jan Visagie, vir wie hy eintlik ook opgevolg het as wyksouderling. Hy het besondere gawes gehad, maar is ongelukkig betreklik vroeg deur die dood ontneem uit die gemeente. Sy eggenote, Tant Maria, is onlangs op die familieplaas, Roodepoort, oorlede.

LOUW BIERMAN.—Die „ Biermans " is vandag nog 'n bekende familie in Witbank.

Wyle Oom Louw was getroud met die weduwee van sy oorlede broer. 'n Seun van hierdie oorlede broer, wie eintlik as 'n eie seun van Oom Louw opgegroei het, is vandag nog ouderling in die Gemeente Witbank-Suid. Sy gesondheidstoestand ten spyt, is oudl. Louwtjie Bierman 'n waardige draer van die familienaam en -tradisie.

Wyle Oom Louw se eggenote is reeds baie jare gelede oorlede.

J. LE GRANGE.—Oom Hansie en sy minlike eggenote, die altydvriendelike en hartlike Tant Maria, is albei nog in lewe, en woon nog op die ou plaas Grootvlei, waar ook van die ander bekende gesinne uit die ou dae vandag nog hulle tuistes het.

Beide Oom Hansie en Tant Maria se gesondheid is nie meer baie goed nie — hulle jare is reeds hoog in getal — maar hulle bly steeds 'n seënryke invloed vir familie en omgewing. By hulle, soos ook by andere bejaarde gesinne van die omgewing, vind 'n mens nog die gasvryheid en hartlikheid en nederige adel waarvoor ons volk vroeër beroemd was. Mag die voorbeeld ons tot seën bly, en mag ook hierdie egpaar nog lank gespaar bly vir mekaar en vir ons.

H. P. VAN NIEUWENHUIZEN.—Van Oom Hendrik hoef 'n mens skaars iets te sê, want hy is bekend by seker elke lidmaat van die gemeente, en selfs in veel wyer kring.

---

Vir baie opofferings, veral in die laaste jare onder siekte-toestande, moet die gemeente hom dankbaar bly. Die kommissies van die gemeente waarop hy gedien het is eintlik te veel om op te noem. Hier volg 'n paar:—

Oom Hendrik was lid van die Boukommissie van die ou kerksaal: hy is vir baie, baie jare reeds voorsitter van die Finansiële Kommissie en ondervoorsitter van die Kerkraad, hy is katkiseermeester saam met oudl. John Volschenk; hy is lid van die Ringskommissie en was ook op die hoogste Raad van die kerk, nl., die Algemene Kommissie, 'n lid. Miskien sy grootste werk het hy vir die kerk verrig as voorsitter van die Afstigtingskommissie wat in Junie 1952 sy werk afgesluit het met die afstigting van die Gemeentes Witbank-Suid en Oogies. Die besondere — selfs buitengewone — groei van hierdie twee gemeentes en die regverdige ooreenkoms en aangename gesindheid waarmee die afstigting afgehandel is, is tot 'n groot mate te danke aan die werk van die Afstigtingskommissie waar Oom Hendrik lank die leiding gegee het.

Soms met baie pyn gepaard as gevolg van behandelings vir kanker, het Oom Hendrik sy werk bly doen. Hy sal die eerste wees om te erken — maar die hele gemeente weet ook — dat Tant Kitty in sy kerkwerk sy troue regterhand was en nog bly.

Mag hulle nog lank gespaar bly.

Die egpaar se groot trots bly dat 'n kleinseun en naamgenoot van Oom Hendrik as diaken van die gemeente op die Kerkraad dien om die werk in die gemeente te help doen, en die tradisie voort te sit.

B. J. PRINSLOO.—„ Prinsloo " is geen onbekende naam in die Hervormde Kerk nie — veral nie in die omgewing van Bronkhorstspruit, Witbank en die Hoëveld nie. En Oom Berend het gehelp dat hierdie naam nog meer ingegrif word in die geskiedenis van die kerk. 'n Mens kan aanneem, waar hy tans lidmaat is van Oogies-gemeente, dat ook daar sy invloed reeds gevoel is, en nog gesien sal word. As diaken het hy goeie werk verrig, maar Oom Berend sal veral onthou word as voorsitter van die Boukommissie met die bou van ons kerk. Aan sy ferme leiding daar, tesame met die pragtige, onselfsugtige en opofferende werk van Ds. Booysen, is dit grotendeels te danke dat die pragtige kerk in die moeilike oorlogsjare gebou kon word.

'n Broer van Oom Berend, wyl oudl. Andries Prinsloo, was jare ouderling van Witbank, en, by afstigting, van Oogies-gemeente. Ook sy werk, en diê van sy oorlewende eggenoot, Tant Sophie, word dankbaar onthou.

Na die dood van wyle Tant Cillie, Oom Berend se eerste vrou, is hy getroud met sy huidige eggenote, Tant Maria, met wie hy saam nog op die familieplaas woon.

Interessant is dit om te meld dat die oudste Prinsloo-broer, wyle oudl. Achem Prinsloo, lid was van die Ringskommissie met die afstigting van die gemeente in 1927. 'n Vierde broer, Br. Niklaas Prinsloo, was kerkraadslid van Gemeente Eendracht.

Die familietradisie word voortgesit deur Oom Berend se oudste seun en naamgenoot wie reeds 'n bekende en gesiene ouderling is in Eendracht-gemeente.

SEWUS VAN DER MERWE.—Wyle Oom Sewus het vir baie jare troue diens gelewer as diaken in Witbank. Hy en sy eggenote was woonagtig op Kendal, en hulle harde werk word nog steeds onthou. 'n Seun, Broer Koos van der Merwe, was later ook diaken, terwyl nog 'n seun, broer Niklaas van der Merwe, die plek van sy oorlede vader tans volstaan deur as diaken op die Kerkraad van Oogies-gemeente te help bou aan 'n nuwe loot van ons kerk.

J. T. VAN DYK.—Die naam van wyle Oom Jan word deur almal wat hom geken het, in dankbare herinnering gehou. Hy was 'n bekende persoon en het sy liefde vir sy kerk reeds vroeg aangeleer by sy godvresende vader, die bekende wyle oudl. Ben van Dyk. In sy werk het wyle Oom Jan 'n ware steunpilaar gevind in sy eggenote, Tant Maria, wie vandag nog lewe en op die familieplaas, Naauwpoort, woon.

Aan hulle kinders het wyle **Oom Jan**, saam met sy eggenote, 'n opvoeding gegee wat gestaan het in die teken van „ diens aan God en jou medemens ", en 'n seun van hulle, oudl. Ben van Dyk, was dan ook ouderling van Witbank, en dien vandag nog as sulks in Witbank-Suid.

OPMERKINGE. — Vóór afstigting in 1927 was daar ook nog dienende op die Kerkraad van Middelburg vir die Witbank-wyk, oudle. Jannie Muller en Freek Pretorius.

Oudl. Freek Pretorius was 'n broer van oudl. M. C. Pretorius op hierdie foto. Hy was getroud met suster Johanna van der Westhuizen, oudste suster van die bekende huisgesin waaruit diaken Koos van der Westhuizen en oud-oudl. Andries van der Westhuizen, kom. Beide Oom Freek en Tant Johanna is lank reeds oorlede.

Wyle Oom Jannie Muller was die vader van die bekende broer Dick Muller van Balmoral, en suster Hester Hertzog wie tans nog in die ou familie-woning vlak aan die hoofpad van Witbank na Pretoria, naby Balmoral, woon, en wie se eggenoot ouderling van die gemeente is. Oom Jannie Muller, sowel as sy eggenote, is lank ook reeds oorlede.

By ons feesviering bring die gemeente dank aan die Hemelse Vader vir al hierdie manne wie aan ons geskenk was. Hoe oneindig veel kon hulle doen deur genade van Bo! Mag die goeie Vader hulle nageslag, en vir ons, ook seën met die gawes van naasteliefde en van trou!

## GROOT GELEENTHEDE




Die foto hierbo toon sommige van die eerste groep lidmate wat Belydenis van Geloof afgelê het na afstigting, en is geneem by die tydelike lokaal, bekend as , Die Tabernakel ".

Sommige wie u miskien nog sal herken is die volgende: die persone wie se identiteit ongelukkig nie vasgestel kon word nie, word aangedui met 'n vraagteken (?):—

**AGTER (v.l.n.r.): ? ? ? ? ?, C. J. Groenewald, L. C. la Grange, C. Bezuidenhout, F. Booyse, G. Jacobs, H. J. Torn, F. Rossouw.**

**VOOR (v.l.n.r.): ? ? ? ?, Nellie Prinsloo, wyle ouderling Hans Vorster, wyle ds. A. J. Barger, wyle ouderling Andries Stone, Anna Matthee, Anna van Tonder, Francis Flanagan.**







Die foto's hierbo afgedruk is deur ouderling Gert Engelbrecht aan ons geleen. Die foto's is geneem tydens Nagmaalsviering van die ge-

meente in die tydelike lokaal van hout en seile wat gebruik was voor voltooiing van die gemeente se Kerksaal op Old Coronation. Hierdie lokaal was bekend, en word vandag nog deur ons ouer lidmate van die gemeente onthou onder die naam van „Die Tabernakel."

Ongelukkig was dit onmoontlik vir die Redaksie om die name vas te stel van alle persone op die foto, maar ouderling Engelbrecht het ons wel die volgende paar persone se name nog kon gee.

Op die eerste foto is wyle ds. Barger in die middel herkenbaar, en naaste aan hom, met sy rug na die kamera, staan wyle ouderling Thys Pretorius.

Op die tweede foto is die Kerkraadslid derde van links ouderling Piet Bezuidenhout. Die Suster naaste aan hom is 'n suster van ouderling Gert Engelbrecht, tans mev. Ras van Pretoria.

Hierdie twee foto's is geneem by geleentheid van die hoeksteenlegging van die Kerksaal.

Die derde foto is geneem voor die ou Feessaal op Blesboklaagte, by geleentheid van die afstigting van die gemeente in April 1927. Op hierdie foto is die persoon tweede van links wyle ouderling Ben van Vuuren, eggenoot van Tant Joey van Vuuren wie vandag nog in lewe is, en broer van Oom Louis van Vuuren wie ook jare ouderling in die gemeente was. Die suster met die rug na die kamera is wyle suster Laura Schöler, wie se ouers en broer vandag nog lidmate in die gemeente is, en van wie se vader 'n foto elders in die blad verskyn.

## KERKRAAD OP 22 AUGUSTUS 1936



DIE meegaande foto is van die Kerkraadslede van die Gemeente Witbank op 22/8/36 en is geneem by die Ou Kerksaal op Old Coronation (Blesboklaagte). Die persone wie hierop verskyn is:—

Sittende van links na regs:—

1. OUDL. J. E. VOLSCHENK.—Oudl. Volschenk is 'n bekend en beminde persoonlikheid in die gemeente. Hy dien as

ouderling reeds vanaf die dertigerjare, en het ook vir baie jare reeds opgetree as katkiseermeester tesame met oudl. H. P. van Nieuwenhuizen. Sy seun, br. Willie Volschenk, is skriba vir Registrasie van die gemeente.

Oudl. Volschenk is ook voorleser van die gemeente, terwyl sy eggenote, die bekende en geliefde Tant Poppie, soos sy oral bekend is, 'n dienende Martha en biddende Maria in die gemeente bly.

2. OUDL. FRANS VILJOEN.—Hierdie ouderling het vir baie jare voortreflike dienste gelewer aan die gemeente, vir 'n lang tyd ook as superintendent van die Sondagskool — 'n amp wat hy in 1951 ongelukkig weens swak gesondheid moes neerlê. Oom Frans is nog in lewe en woon te Kendal.
3. OUDL. H. P. VAN NIEUWENHUIZEN. — Oom Hendrik is in 1916 as diaken in die Gemeente Middelburg gekies, en dien sedert daardie tyd nog onafgebroke as kerkraadslid. By talle van vergaderings, sowel Ringsvergaderings as Algemene Kerkvergaderings was hy afgevaardigde van die Gemeente Witbank. Hy het die eer gehad om te dien as lid van Ringskommissies sowel as van die Algemene Kommissie. Hy is tans nog voorsitter van die Finansiële Kommissie van die gemeente, waarvan sy een seun ook 'n lid is.

   Hoewel die gesondheid van Oom Hendrik, sowel as van sy eggenote, Tant Kitty, vir die afgelope jare reeds veel te wense oorlaat, bly hulle nog getrou op hulle pos, twee ware staatmakers.
4. WYLE OUDL. J. H. VORSTER.—By talle mense ver buite die grense van Witbank bekend as „Oom Hans", het hierdie ouderling voortreflike dienste gelewer, nie alleen aan die Gemeente van Witbank nie, maar ook aan die Hervormde Kerk in die algemeen. Hy was jare lank ook lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. (Sien Artikel „Herinneringe" deur Ds. S. Vermooten, elders in hierdie blad.)
5. WYLE DS. A. J. BARGER.—Elders in hierdie uitgawe verskyn 'n artikel oor hierdie geliefde figuur van ons kerk.
6. DS. E. S. MULDER.—Ds. Mulder het as predikant gedien in byna al die vernaamste Kommissies van die kerk. Tans beklee hy die hoë amp van Professor in in die Ou-Testamentiese Wetenskappe aan ons kerk se Teologiese Fakulteit te Pretoria.
7. WYLE OUDL. AMPIE JACOBS.—Hy word nog onthou as die ouderling wie so uitstekend Eredienste kon lei as 'n predikant nie beskikbaar was nie. Hy word deur baie lidmate nog onthou as Katkiseermeester. Sy eggenote, Tant Makkie, leef vandag nog, alhoewel in swak gesondheid. 'n Dogter, mev. M. Botha, was lank orreliste van die gemeente, terwyl 'n seun, Oom Gert Jacobs, tans te Potgietersrus woonagtig, voortreflike dienste gelewer het aan die gemeente as lid van die Finansiële en ander Kommissies.
8. WYLE OUDL. A. J. STONE.—Hierdie ouderling was lid van 'n baie bekende familie in die gemeente en omgewing. Hy is by afstigting van die gemeente as ouderling gekies, en 'n seun van hom, naamlik diaken T. C. J. Stone, het in die voetspore van sy vader gevolg deur vandag nog as lid van die Kerkraad die gemeente te dien.
9. WYLE OUDL. A. C. OOSTHUIZEN.— Wyle Oom Andries, wat eers diaken van die gemeente was, en later as ouderling gekies is, was 'n halwe broer van Oom Kassie en Oom Matjan Oosthuizen, wie albei vandag nog in lewe is. 'n Seun van wyle Oom Andries, mnr. Antoon Oosthuizen was diaken in die Gemeente Witbank-Suid, maar is ongelukkig op vroeë leeftyd onlangs in Witbank oorlede.
10. WYLE OUDL. JAN BIERMAN.—Wyle Oom Jan was 'n broer van Oom Louwtjie Bierman, tans nog ouderling in die Gemeente Witbank-Suid. Hy het in 1938 die Kerkraad bedank na etlike jare diens en is enkele jare gelede oorlede. 'n Seun van hom, mnr. Albertus Bierman, dien tans nog as diaken in die Gemeente Witbank-Suid.
11. OUDL. PIET BEZUIDENHOUT.—Hierdie bekende persoonlikheid in die gemeente en in die kerk (sien die Almanak van ons kerk, 1956, bladsy 123) is in 1896 tot die amp van diaken gekies, en

het in 1928 ouderling geword. In 1939 het Oom Piet weens swak gesondheid en hoë ouderdom sy amp as ouderling neergelê, maar het genade ontvang om vandag nog in lewe te wees, en getuie te kon wees dat verskeie van sy kinders in sy voetspore gevolg het as dienaars van die kerk, waaronder oudl. Cornelis Bezuidenhout wie vandag nog as ouderling in Witbank dien, en in sy wyk sy vader as lidmaat tel. Op een tydstip het al vier seuns van Oom Piet in een of ander gemeente as ouderlinge diens gedoen.

Staande van links na regs:—

1. DIAKEN I. M. V. JACOBSON.—Hierdie broer, tans Posmeester van, en woonagtig te Middelburg (dit wil sê, in die ou Moedergemeente), het vir baie jare voortreflike dienste aan die Gemeente Witbank gelewer, ook vir 'n lang tyd as skriba. Sy liefde en ywer vir die kerk het hy ook aan die ander gemeentes waarin hy gewoon het, getoon. Tot ons spyt moes ons verneem dat hierdie broer se gesondheid in die afgelope tyd nie meer van die beste is nie, maar hierdie gemeente bly hom steeds dankbaar en wens hom en sy gade alle seënwense toe.
2. WYLE DIAKEN SEWUS VAN DER MERWE.—Oom Sewus se dienste is nog vars in die geheue van die gemeente. Op die oomblik is een van sy seuns, Niklaas v. d. Merwe, op die Kerkraad van Oogies.
3. DIAKEN ANDRIES BEKKER.—Hierdie diaken was vir baie jare lank die skriba van die gemeente. Die korrektheid van die notules spreek van die erns waarmee hy die amp van skriba behartig het. Diaken Bekker bevind hom tans in die Gemeente van Pietersburg. Sy vader, broer H. J. Bekker (oud-L.V.) was vir baie jare lank ouderling van hierdie gemeente en het op die Finansiële Kommissie gedien as ondervoorsitter.
4. DIAKEN B. J. PRINSLOO.—Oom Barend was een van die diakens wat met afstigting in 1927 teenwoordig was. In hom het die kerk gehad 'n persoon met deursettingsvermoë. Oom Barend was voorsitter van die Boukommissie en het daardie taak met sukses voltooi as u maar na die pragtige kerk hier in Witbank kyk. Op die Waaksaamheidskommissie het hy as voorsitter goeie werk vir die kerk gedoen. Op baie ander kommissies was Oom Barend 'n stukrag gewees en op die oomblik is Oom Barend in die Gemeente van Oogies woonagtig.
5. WYLE DIAKEN T. J. VAN DYK.—Wyle Oom Jan was ook een van die diakens wat met afstigting 1927 teenwoordig was. Hy het voortreflike dienste vir die kerk gelewer. Op die oomblik is sy seun, Ben van Dyk, 'n ouderling in die Gemeente van Witbank Suid.
6. DIAKEN M. C. PRINSLOO.—Oom Martiens is nog steeds op die Kerkraad en het ondanks 'n ernstige operasie nog altyd, tesame met sy eggenote, Tant Sophie, sy plek volgestaan as diaken van die gemeente.
7. DIAKEN PETRUS VENTER.—Aan Oom Petrus is die gemeente, by al sy ander dienste, nog steeds insonderheid dank verskuldig vir sy harde werk toe die kerkgebou opgerig is. Grotendeels deur sy toedoen is die hout wat gebruik is vir die dak van die kerk en elders, gratis ontvang, en teen geringe koste bewerk en vervoer toe hout 'n skaarste was.
8. DIAKEN PIET VORSTER.—Aan Oom „Vaal Piet" Vorster, soos hy in die wandel nog altyd bekend was, is die gemeente ook nog veel dank verskuldig vir sy werk veral gedurende die groei jare van die gemeente. Sy broer is tans Kerkraadslid in die Gemeente Oogies.
9. DIAKEN LOUIS LA GRANGE.—Hierdie diaken, tans woonagtig te Silverton, is 'n seun van Oom Hansie la Grange, wie diaken was met die afstigting van die gemeente in 1927. Die goeie werk wat Oom Hansie gedoen het, het sy seun voortgesit, en die gemeente bly hom dankbaar.

**SLOTOPMERKING.**

As 'n mens na hierdie foto kyk, soveel jare gelede geneem, dan moet 'n mens in die eerste plek nogeens hulde bring aan hierdie stoere en getroue werkers.

Opvallend is hoe die goeie voorbeeld van ouers deurwerk by kinders en selfs by kleinkinders. Die tragiese uitsonderinge waar kinders en kleinkinders nie gevolg het in die voetspore van hulle vaders nie, is daar ongelukkig ook, nie alleen ten opsigte van diegene wie op hierdie foto verskyn nie, maar ook in die geval van ander steunpilare wat die Gemeente Witbank geken het in sy boujare.

Mag hierdie foto dien om nie alleen vir direkte afstammelinge en familiebetrekkinge van hulle op die foto nie, maar ook vir andere wat met trots en dankbaarheid aan voorouers kan dink, te inspireer om te probeer volg in die voetspore van hulle wat vir ons die pad gewys het.

# STATISTIEKE EN ANDER BESONDERHEDE

Toe die Gemeente Witbank in 1927 afgestig is, was die lidmatetal van die gemeente 410.

In 1952 was die opgawe as volg:—

Sieletal: ±3,306.
Lidmatetal: ±1,725.

Hierdie syfers was egter nie 100 persent korrek nie.

By afstigting in 1952 was die verdeling as volg opgegee:—

Witbank lidmate: ±860.
Witbank-Suid lidmate: ±560.
Oogies lidmate: ±300.

Die jongste sensus gee aan:—

Witbank: 715 lidmate.
Witbank-Suid: 685 lidmate.
Oogies: 433 lidmate.

In November 1952 het Ds. en mevr. J. D. H. Smit as herderspaar na Witbank gekom om te werk in die kombinasie Witbank-Suid — Oogies. Op so'n pligsgetroue en nougesette wyse het hulle hierdie moeilike taak aangepak en verrig dat die gemeentes skaars drie jaar daarna afsonderlik kon beroep. Die fondamente was heg gelê onder hulle leiding, en met die pragtige gees van samewerking wat van die begin af geheers het is daar in Witbank-Suid grond aangekoop, en 'n begin gemaak met 'n boufonds vir 'n kerk. Só mooi was die gees van samewerking dat daar hopelik in April e.k. 'n begin gemaak sal word met die bou van die kerk. Die gemeente het verder baie gebaat daarby dat 'n groot aantal lidmate uit Witbank na die Spoorweg en Stadsraad se nuwe behuisingskemas verhuis het wat binne die grense van Witbank-Suid geleë is. Só het bv. die ywerige en bekende ouderling, Attie Visser, uit die gemeente Witbank na die dogtergemeente verhuis, asook ander getroue werkers soos ouderling van Rooyen, en diakens Smit, Combrinck, Herbst en andere. Mag hulle almal in Witbank-Suid 'n krag wees soos wat hulle was in ons gemeente.

Witbank-Suid was verder besonder gelukkig om in die persoon van ds. Andries Nolte en mevr. Nolte, gou weer 'n herderspaar te kry ná die vertrek van ds. en mevr. Smit. Die ondervinding en bekwaamhede van hierdie egpaar het gou reeds sig laat geld, en die gemeente sien met vertroue die toekoms tegemoet.

In Oogies-gemeente was die groei miskien nog meer opvallend; 'n moderne pastorie is in die korte tyd sedert afstigting reeds voltooi, en D.V. sal die inwyding van 'n pragtige kerkgebou plaasvind gelyktydig met ons feesviering gedurende die naweek van 14 April e.k. Aan die Kerkraad, Boukommissie en Gemeente dra ons ons gelukwense oor. Insonderheid ook weer aan ds. en mev. Smit. As ons dink daaraan dat tydens hulle diensjare in Witbank die predikant van die moedergemeente vir 'n lang tyd met siekteverlof afwesig was, en dat dus 'n groot deel van sy verantwoordelikheid ook deur ds. Smit gedra moes word, is die gelukwense van die moedergemeente des te hartliker. Nadat ds. Smit in Maart 1956 die beroep na Delmas aanvaar het, het hy as konsulent van Oogies prakties daar predikant gebly tot met die ontvangs van die huidige herderspaar, ds. en mev. H. M. E. Dreyer, vroeër van Pretoria-Wes.

Aan God die dank vir Sy seënende hand oor die werk van die afgelope 4½ jaar. Mag dit steeds goed gaan met Witbank-Suid en Oogies!

Sedert afstigting in April 1927 het Witbank as Predikante gehad:—

1. Ds. A. J. Barger vanaf afstigting tot 1936.
2. Ds. F. J. Z. Booysen vanaf 1937 tot 1945.
3. Dr. P. S. Dreyer vanaf 1945 tot 1948.
4. Ds. L. M. le Roux vanaf 1948 tot 1951.
5. Ds. Kalmann Papp as proponent in 1951.
6. Ds. T. N. H. Janson vanaf 1952 tot op datum.

## KERKRAAD VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE, WITBANK

### APRIL 1957



**STAANDE** (v.l.n.r.): **OUDERLINGE** P. J. Pretorius, A. D. Pretorius, P. J. Joubert, C. J. Els, E. J. v. d. Merwe, G. J. Pieterse, V. C. le Cornu, A. J. de Lange. **DIAKENS:** A. J. Kruger, N. J. v. Schalkwyk, M. C. Prinsloo, A. G. Velthuizen, J. H. Greyling, J. C. v. d. Westhuizen, A. D. Pieterse, F. C. W. Stieler.

**SITTENDE** (v.l.n.r.): **OUDERLINGE:** J. P. J. Coetzer, G. J. Engelbrecht, J. J. P. Erasmus, J. S. Naude, J. B. M. Hertzog, Ds. T. N. H. Janson, Ds. A. J. Nolte (Witbank-Suid), H. P. van Nieuwenhuizen, J. E. Volschenk, M. J. v. d. Berg, C. J. S. Bezuidenhout en Diaken H. A. T. le Cornu.

**VOOR** (v.l.n.r.): Oudl. P. W. H. Pinkham, Diakens P. J. van der Westhuizen, Danie van Zyl, P. J. Botes, F. A. Jonsson, J. H. Labuschagne, F. J. van Wyk, D. J. R. Malan, J. J. Rossouw en T. C. J. Stone.

**HEEL VOOR** (v.l.n.r.): Br. H. J. J. de Wit (Skriba), C. Vermaas (Orrelis) en J. S. Naude (Voorsitter Jeugvereniging).

**AFWESIG:** Oudle. B. Venter, D. S. v. d. Merwe, M. C. Pretorius en Diakens H. P. van Nieuwenhuizen, O. J. van Wyk, H. C. Potgieter en J. Hattingh. Br. W. J. Volschenk (Skriba vir Registrasie).

# KEN U HULLE?

In die dertig jaar van ons gemeente se bestaan was daar baie mense wie hulle talente en kragte gegee het aan die bouwerk wat gedoen is. Van 'n aantal van hulle wie se foto's in hierdie blad verskyn kan u elders in die uitgawe lees. Van enkele ander wil ons hier net een en ander meedeel: daar is natuurlik nog baie ander wie se name eintlik genoem behoort te word. Aan diesulkes van wie hier in ons blad niks vermeld word nie wil ons die versekering gee dat dit nie uit gebrek aan waardering vir hulle werk is nie, maar alleen omdat gebrek aan ruimte ons nie toelaat om van almal iets te kan vertel nie.

'n Paar name wil ons egter noem.

Ouderling ATTIE VISSER, tans ouderling in gemeente Witbank-Suid, is iemand wie vir baie jare as Kerkraadslid in ons gemeente onbaatsugtig en toegewyd meegehelp het aan gemeentewerk. In hom het die gemeente iemand gehad op wie hulle kon staatmaak, wetende dat al sy handelinge, ook waar dit soms verskil het van ander se menings, geïnspireer was deur sy groot liefde vir sy Kerk. Oom Attie se netheid t.o.v. kleredrag e.d.m. was 'n kenmerk ook in sy werk as ouderling, en gemeentelede in sy wyk was altyd verseker van konsensieuse uitvoering van pligte deur hierdie ouderling. Hy was vir 'n tyd ook Superintendent van die Sondagskool. Die Bybel wat op ons kansel gebruik word is aan die gemeente geskenk deur ouderling Visser en sy gesin.

Daar is seker min gemeentelede vir wie die naam van oom HENDRIK BEKKER 'n onbekende is. Oom Hendrik het die eer gehad om Witbank-kiesafdeling in die Volksraad te verteenwoordig, en ook daar het hy gou bekend geword vir sy besliste optrede in alle sake waar dit sy oortuiging was dat hy moes optree. Dit spreek vanself dat hy in sy hoedanigheid as L.V. in staat gestel was om baie te kon doen vir die gemeente en vir die Kerk in sy geheel. Dat hy nooit geskroom het om sy oortuiginge uit te spreek en uit te leef, en vir sy Kerk op te tree nie, is 'n feit wat almal wie hom geken het, van sal kan getuig. Oom Hendrik is tans in Middelburg-gemeente woonagtig. Sy eggenote se hulp word self nou nog soms deur ons ingeroep wanneer ons iemand nodig het vir 'n mooi blommerangskikking.

Oom PETRUS BOOYSE, vir baie jare ouderling in ons gemeente word saam met sy eggenote deur baie gemeentelede nog onthou. Miskien meer as aan enige ander persone, was die gesonde groei van ons Sondagskool oor baie jare aan hierdie twee te danke. Vir hulle opofferende werk, en die liefde en toewyding waarmee hulle aan die godsdiensonderrig van kinders van ons gemeente gewerk het, leef hulle nog in die harte van baie in ons gemeente. Oom Petrushulle is tans op Pretoria woonagtig alwaar hulle voortgaan met hulle dienste aan die Kerk.

Wyle oom DIRK COETZEE het spore nagelaat as diaken en kassier van ons gemeente, wat seker nie gou deur die tyd uitgewis sal word nie. Almal wie hom geken het, het onder die indruk gekom van sy getroue karakter, en godsdienstige lewensopvatting. Aan sy oorlewende eggenote wat tans in Brits-distrik woonagtig is bring die gemeente groete oor.

Die huidige Skriba vir Registrasie van ons gemeente, br. WILLIE VOLSCHENK, het reeds in 1942 Skriba van die gemeente geword. Sy aansteeklik opgeruimde en optimistiese lewenshouding is 'n bekende karaktereienskap, wat altyd geassosieer sal word aan hom deur gemeentelede en andere wat hom ken. As lid van die Stadsraad vir baie, en dikwels moeilike jare, het hy reeds diep spore in Witbank nagelaat, waarvoor ook ons gemeente dankbaar bly. Hy was ook Burgemeester van ons dorp, en het op baie ander gebiede as oortuigde Afrikaner sy plek volgestaan.

Die werk wat oor baie jare, nieteenstaande sy betreklike jeugdigheid, reeds verrig is vir ons gemeente deur ons huidige kassier, ouderling FLIP COETZER, is soveel dat 'n mens dit skaars kan opnoem. Hy was lank diaken voordat hy ouderling geword het; hy is hoof van die Dorpsondagskool; hy is kassier en koster van die gemeente; hy is verantwoordelik as kolporteur vir die verspreiding van „Die Hervormer," „Die Almanak," en ander lektuur. (Sy eggenote het hom later weens sy veelvoudige kerkpligte skaars by etenstye te sien gekry, totdat sy ingewillig het dat hy 'n heirskare van loseerders, manlik

---

en vroulik, mog aanhou om hom te help met al die werk. Dit het die werk 'n bietjie ligter gemaak, maar ons verstaan dat loseerders hierdie dinge te wete gekom het, en dus nie meer maklik bereid is om hulle aan te meld vir losies nie). As 'n predikant ook ooit wil uitvind wat hy nagelaat het om te doen, of verkeerd gedoen het, hoef hy geen tree verder as hierdie broeder te loop nie: na hom kom van Kerkraadslede tot paartjies wat wil trou as hulle klagtes het oor predikant en Kerk, of partykeer sommer oor al die verkeerde dinge wat daar in die ou wêreld is.

Ouderling GERT ENGELBRECHT is iemand vir wie 'n mens soms moet kwaad word, omdat hy vanweë sy ywer, en nieteenstaande die kwaai pyne wat hy dikwels moet verduur, vir gesonde jongmense dikwels in die skande steek. As die Sustersvereniging iemand nodig het om selfs moeilike handewerk te verrig soos die span van bokseile e.d.m. met basaars en ander funksies, dan hoef hulle nooit na oom Gert te soek of te vra nie. Saam met diaken Jan Labuschagne, Nick van Schalkwyk, en vroeër, toe hy nog op die dorp gewoon het, ouderling David Malan, en nog 'n paar ander, is oom Gert altyd op sy pos. Aan hom en tant Dolly, ook vir hulle Sondagskoolwerk op Blesboklaagte, bly die gemeente dankbaar.

Hoeveel van u weet dat die doopbak wat in ons gemeente gebruik word 'n geskenk is van wyle tant RALIE PRETORIUS, wie onlangs op Witbank oorlede is?

So is daar nog talle name wat genoem moet word, en waaraan ons telkens herinner word as ons die geskiedenis van ons gemeente in die kerklike boeke, soos notuleboeke, e.d.m. naslaan. Daar is ook persone buite ons gemeente wie op een of ander tyd meegedoen het, op verskillende wyse, aan die bouwerk oor dertig jaar wat ons feesvierend gedenk. Dink maar aan wyle mnr. BERLEIN, Voorsiter van die Direksie van die T. en D.B.-maatskappy, wat die hout wat gebruik is met die bou van ons Kerk, gratis aan die gemeente geskenk het.

En so word die „Ere-rol" van persoonsname in die geskiedenis van ons gemeente se wording al langer en langer. Laat ons volstaan deur aan hulle almal wat in die Kerkraad en in die Sondagskool, in die Sustersvereniging of waar ook al iets bygedra het tot wat bereik kon word ons hulde en dank en groete te bring.

Interessantsheidshalwe meld ons ten slotte net hier dat die eerste naam in die Doopregister van ons gemeente dié is van br. Victor Hugo Joubert, seun van 'n eertydse ouderling en tans nog gemeentelid, nl. br. Cornelis Joubert. Die doop is aan br. Victor Joubert tesame met nog 9 ander kinders bedien deur ds. Barger op 29 Oktober 1927.

Die eerste groep katkisante, van wie 'n foto elders verskyn, het op 21 April 1928, belydenis van geloof afgelê voor ds. Barger. Die eerste naam in die Lidmaatregister is die van br. Francois Abram Booyse.

## EEN EN ANDER OOR DIE GEMEENTE WITBANK IN 1957

TOE die Gemeente Witbank in 1927 afgestig is met 'n lidmatetal van nog nie eers 400 nie, was daar seker weinig mense wat toe kon gedink het aan die verandering wat die dorp sou ondergaan in die volgende 30 jaar. Soos dit maar altyd gaan, en soos dit ook seker goed is, was daar mense wat gewaarsku het dat die Gemeente waarskynlik sou doodloop. Daar was op gewys dat die dorpie eintlik maar net 'n myndorpie was, en dat die moontlikheid bestaan het dat die myne uitgewerk sou word, en die mense dus sou wegtrek. Vir baie jare was daar dan ook sterk meningsverskil oor die vraag of die Gemeente sterk genoeg was om groter dinge aan te pak, soos die bou van 'n kerk, en dies meer. Hoedat eindelik tog besluit is om 'n kerk in die dorp te bou, en hoe geslaagd die onderneming was, is iets waarvan u kan lees in ander artikels in hierdie blad. Daar is miskien nie meer baie mense van ons Gemeente wat sal weet of onthou hoedat daar in die Gemeentevergaderinge van die vroeër jare baie sterk meningsverskil bestaan het oor wáár die kerk gebou moes word nie. Daar was naamlik by 'n baie groot deel van die Gemeente die sterke oortuiging dat die geskikste plek vir 'n kerkgebou nie Witbankdorp was nie, maar wel Clewer. Dit is verder interessant om te weet dat die Gemeente van die Gereformeerde Kerk op Witbank blykbaar met dieselfde meningsverskil te doen gehad het. Deur hulle is toe besluit om op Clewer te bou, en vir baie lank was Clewer die sentrum van die plaaslike Gereformeerde Gemeente. Daar is 'n saal op Clewer opgerig, en toe die Gemeente later ook besluit het om op Witbank kerk te bou, is aanvanklik die Nederduitsch Hervormde Kerk se kerkgebou aan hulle afgestaan vir hulle Nagmaalsdienste.

Na die koms van Ds. F. J. Z. Booyzen na ons Gemeente in 1937 was die sentrum van die dorp nog vir baie jare op Old Coronation en sy onmiddellike omgewing. In die dorp soos ons hom vandag ken was daar toentertyd nog slegs twee dorpsgebiede uitgelê, en die notules van ons Gemeentevergaderinge vertel 'n interessante verhaal oor hoe daar gesukkel is om grond te verkry vir die bou van 'n kerk. Eindelik, na baie lange beraadslaginge en onderhandelings met grondeienaars, het die geleentheid om kerkgrond te verkry hom voorgedoen, toe 'n gebied bekend as Dorpsgebied no. 3 deur die Witbank Colliery in erwe uitgelê is, en ons Gemeente die enigste kerkerwe wat daar was, tesame met vier aangrensende erwe wat vir uitkampdoeleindes beoog was, aangekoop het.

Op hierdie erwe het die sierlike kerkgebou wat vandag nog die sentrum van die Gemeente is, na baie harde werk, verrys.

Die vorige pastorie van die Gemeente, gelë op die hoek van Duncanstrat en Sturdeelaan, wat by afstigting in 1952 as deel van die bruidskat geskenk is aan Gemeente Witbank-Suid, was as 'n private woning vir homself deur Ds. Booyzen opgerig. In daardie tyd was dit rondom hierdie woning omtrent nog net veld: min sou 'n mens kon dink dat in skaars 15 jaar die hele gebied vol wonings sou staan, en dat die klein dorpie van 1927, wat in 1941 sy dorpsgebied no. 3 uitgelê het, in 1957 'n dorp sou wees met 12 dorpsgebiede, en verskeie buitegebiede wat onlangs as deel van die dorp Witbank ingelyf is.

Die groei van die kerke het hand aan hand gegaan met die uitbreiding van die dorp. Die Gemeente van ons kerk wat in 1927 afgestig is, se grense het gegaan tot by Kendal, 25 myl van Witbank af. In meer Oostelike rigting was die grense tot anderkant Vandyksdrif, 22 myl van hier. In 1952 het die gebied in die Oogies-Kendal rigting 'n selfstandige Gemeente geword met Oogies as sentrum. D.V. sal op Sondag, 14 April e.k., wanneer ons Gemeente Nagmaal sal vier as hoogtepunt van ons Dankfees, die Oogies Gemeente hulle pragtige nuwe kerkgeou inwy.

Die gebied na Vandyksdrif toe, waar 'n groot sentrum van die Spoorweë en van die handel in wording is, het by afstigting 'n deel geword van die Gemeente Witbank-Suid. Daar is egter seker min mense wat die omgewing ken, wat dit sal betwyfel dat op Vandyksdrif binne afsienbare toekoms nog weer 'n sentrum van 'n Gemeente sal wees.

Die Moedergemeente se grense is na afstigting dus verbasend ingekort. Die gemeentelede wat vandag tot die Moedergemeente behoort is verreweg die meeste werknemers van die Spoorwegadministrasie, die groot fabrieke, en die enkele oorblywende myne. Van die 21 ouderlingswyke is daar slegs vier wat geheel of gedeeltelik as plattelands beskou kan word. Die orige sewentien wyke is almal dorpswyke met grotendeels Spoorwegamptenare en fariekswerknemers as lidmate. Dit is interessant om te weet dat uit die 716 lidmate wat tydens die jongste huisbesoek tot die Gemeente behoort het, daar 458 was wie se lewensbestaan verbonde was aan òf die Spoorweë òf die myne òf fabrieke. Hierdie feit bring natuurlik groot probleme mee.

Die broodwinners van hierdie huise is byna almal skofwerkers wat op ongereelde tye hulle werk moet verrig. 'n Baie groot aantal in diens van die Spoorweë is dikwels vir twee of selfs drie dae van hulle huise af weg, omdat hulle masjiniste, stokers en kondukteurs is wat na Waterval-Bo, Germiston en Pretoria moet werk. Dit val te begrype hoe moeilik dit is vir hierdie mense om as Kerkraadslede diens te doen, of selfs eredienste by te woon. Bywoning van vergaderings is 'n baie groot probleem, omdat die werkstye van die werknemers nie ooreenstem nie, en dit 'n onbegonne taak is om 'n tyd te bepaal wanneer almal van diens af is. 'n Voltallige Kerkraadsvergadering is dus op Witbank met sy huidige bedeling iets wat 'n mens onmoontlik kan verwag.

Die probleme verbonde aan die werk van die Susters is vanselfsprekend net so groot, omdat die Susters, by afwesigheid van hulle mans baie moeilik van die huis af weg kan gaan, en kinders alleen tuis kan laat.

Die Gemeentelike werk word met groot opofferinge, maar gelukkig ook dikwels met nog groter toewyding, gedoen. Dit stem tot verbasing, maar veral tot dankbaarheid, wanneer ons by ons Feesviering daaraan dink dat daar soveel gewillige werkers nog altyd te vinde was, dat die Kerkraad tans ook voltallig is. Die lewenskragtigheid wat die Sustersvereniging openbaar, grotendeels deur die werk van mense wie onder hierdie werksomstandighede hulle kerklike pligte moet vervul, is iets waaroor 'n mens net met bewondering en dankbaarheid kan spreek.

(Vervolg op bladsy 44)

## PREDIKANTE VAN DIE GEMEENTE EN HULLE GESINNE



**DS. F. J. Z. BOOYZEN**
**(Witbank, 1937—1945)**



**DR. P. S. DREYER**
**(Witbank, 1945—1948)**



**DS. KALMANN PAPP EN GESIN**
**(Witbank, c.a. 1951)**

NEDERDUITSCH HERVORDE

# PROG

## 30-JARIGE

11 — 14 APR

DONDERDAG, 11 APRIL 1957, 7.30 nm., in die Blesbokparksaal.

Kunskonsert deur lede van die A. Rota Opera-groep onder leiding van Alexander Rota.

*Deelnemers*:

SYLVIA FECTOR (Sopraan).

SELINA KOCH (Sopraan).

SERGIO GALLI (Tenoor).

RENÉ VIAL (Tenoor).

BOB BOROWSKY (Baritoon).

KENNETH ANDERSON (Bas).

SINI VAN DEN BROM (Klavier).

VRYDAG, 12 APRIL 1957, om 7.30 nm., in die A.M.-Laerskoolsaal.

Ontvangs gereël deur die Jeugvereniging vir die bejaarde lidmate van die gemeente, insluitende 'n Ligbeeldvertoning deur Ds. Kalmann Papp.

SATERDAG, 13 APRIL 1957.

1. 7.30 vm.—Bazaar gereël deur die N.H.S.V. op die Kerkplein.
2. 2.00 nm.—Kerkraadsvergadering.
3. 5.00 nm.-7.00 nm.—Braaivleisfunksie gereël deur Jeugvereniging op die Kerkplein.
4. 7.30 nm.—Orreluitvoering en gewyde sang in die Kerk onder leiding van mnr. C. Vermaas (orrelis), Ds. Kalmann Papp (violis) en mev. Rachie Koekemoer (sopraan).

E GEMEENTE WITBANK

RAM

EESVIERING

RIL 1957

# EREDIENSTE TYDENS FEES-VIERING

SATERDAG, 13 APRIL 1957.

3.00 nm.—Voorbereidingsdiens en bevestiging van nuwe lidmate deur Ds. F. J. Z. Booyzen.

SONDAG, 14 APRIL 1957.

10.00 vm.—Nagmaalsdiens gelei deur Dr. P. S. Dreyer.

2.30 nm.--Doopdiens gelei deur Ds. Kalmann Papp.

7.30 nm.—Slotdiens en bevestiging van Kerkraadslede deur Ds. L. M. le Roux.

*Die uitgawe van ons blad is alleen moontlik gemaak deur die besonder vriendelike diens van die Bestuurder en Staf van die Minerva-Drukpers op Pretoria. Spelfoute en ander foute wat in die uitgawe gevind mag word, kan nie ten laste van ons Drukkers gelê word nie. Die Reëlingskomitee is aan Minerva-Drukpers baie dank verskuldig.*

*Ook aan mej. Elsie Jonker, onbetaalde en onoffisiële tikster van die Redaksie, betuig ons dank.*

(Vervolg van bladsy 39)

Dink verder daaraan dat uit die lidmatetal van 716 by einde 1956, daar 87 mense was wie se ouderdomme bo 65 jaar was, dit wil sê, twaalf persent van die Gemeente, en 'n mens kan dit byna nie glo dat benewens die gewone jaarlikse verpligtinge, 'n bedrag van bykans £20,000 byeengebring is vir betaling van bruidskatte, groot herstelwerk aan die kerk, ou skulde, en ander uitgawes soos skenkings, uitbreiding aan eiendomme en dies meer, in die afgelope 5 jaar nie.

Die klein Gemeente van 1927 het gegroei tot drie groot en selfstandige Gemeentes.

Ook die Susterkerke het oor die jare pragtige groei ondervind. In Witbank dorp is daar twee Gemeentes van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk en 'n lewenskragtige Gemeente van die Gereformeerde Kerk. By ons dankbaarheid oor ons eie groei voel ons ook verheugd oor die groei van ons Susterkerke.

'n Kenmerk van die Hervormde Gemeente Witbank — wat trouens ook 'n kenmerk is van die ander Gemeentes hier — is die betreklik groot aantal kinders per huisgesin. Daarom dan ook word die Sondagskole in groot getalle bygewoon, en kan die Jeugvereniging met vertroue die toekoms tegemoet sien. Een groot leemte bestaan hier egter in 1957 nog, en dit is 'n leemte waar ook ons Gemeente sy deel nog sal moet doen vir 'n oplossing. Witbank, by al die groei wat daar was, is een van die groot dorpe wat ongelukkig nog nie 'n stadsaal het vir die reëling van funksies, opvoering van konserte, en byeenkom van jongmense nie. Vir sulke byeenkomste is die Gemeentes en gemeenskap aangewys op die sale van die Spoorweginstituut of die twee skoolsale, of die saal van die Presbeteriaanse Gemeente. Vir die vriendelike vergunnings tot gebruik van hierdie sale in die verlede is die gemeenskap seker veel dank verskuldig aan die betrokke instansies. Dis egter 'n onreg teen die jongmense van Witbank dat daar nog nie werk gemaak is aan die groot behoefte wat daar bestaan vir 'n saal waar daar werklik kultuurbewustheid gekweek kan word nie. Voordat ons as Gemeente ook saampraat oor jeugmisdaad, jeuglosbandigheid en sulke verskynsels meer, wat seer sekerlik ook in Witbank bestaan, moet ons onsself rekenskap gee daarvan of ons werklik alreeds genoeg gedoen het vir ons jongmense om hulle die geleentheid te gee vir gesonde verenigingslewe, gesonde ontspanning, en gesonde verkeer met mekaar.

In die lewenskrag in die verlede geopenbaar, in die groei waaroor ons almal dankbaar kan wees, in die opofferende werk waartoe baie mense vandag nog hier bereid is, lê egter miskien ook die sekerheid dat in hierdie leemte binne afsienbare tyd voorsien sal word.

Witbank Gemeente sien met vertroue die toekoms tegemoet, nie uit verwaandheid of omdat ons as Gemeente staatmaak op eie bekwaamhede nie, maar omdat 30 moeilike jare se gang bestuur was deur die Here van die kerk, en omdat die Gemeente in die verbygegane 30 jare se seën, sy Geloof wil versterk vir die werk in die jare wat kom.

# *HET U GEWEET?*

Dat die één hoeksteen van die kerkgebou gelê is deur ds. F. J. Z. Booysen en die Historiese steen deur prof. S. P. Engelbrecht op Saterdag, 8 April 1944.

Dat die name van al die lede van die Boukommissie geteken is op 'n papier en in die kerklike steen ingemessel is.

Dat die plaaslike stadsraad 'n bedrag van £25 geskenk het vir die horlosie van die kerk.

Die inwyding van die kerkgebou het plaasgevind op 28 Oktober 1944.

Die orrel is presies 6 jaar nadat die kerk ingewy is, in gebruik geneem met 'n puik orreluitvoering deur mnr. Willem Mathlener, tans van die Kerkmusiekskool van die Nederduitsch Hervormde Kerk in Krugersdorp.

Die klok van die ou kerk is geskenk deur wyle ouderling J. H. Visagé en br. B. J. Prinsloo.

Op 10 Mei 1929 by die inwyding van die kerksaal is die Nagmaalservies wat tans nog deur die gemeente gebruik word, oorhandig deur wyle ouderling A. J. Stone.

# DIE KRONIEKE VAN DIE KERK SE FINANSIËLE BOEK

*„Bring al die tiendes na die skathuis, sodat daar spyse in My huis kan wees; en beproef My tog hierin, sê die Here van die leerskare, of Ek vir julle nie die vensters van die hemel sal oopmaak en op julle 'n oorvloedige seën sal uitstort nie."*

— Mal. 3 vers 10.

DERTIG jaar gelede is net hier om die draai, maar as u in 'n Kerk se bestaan al die gegewens nagaan, dan is dertig jaar sommer 'n baie lang tydperk. Ons gaan u vir 'n paar oomblikke bietjie terug voer na die jaar 1927 en u so 'n klein kykie gee in die boeke van die Kassier.

Die eerste inskrywing van die Kassier in sy Kasboek maak melding van tien dopelinge en twintig aannemelinge, en net daarna kom die lidmaatbydrae van die verskillende wyke. Kyk net hoe interessant, sommer uit die staanspoor het die nuwe Gemeente te doen met lidmate se bydrae. Ons nader die Diakens en vra hulle om hulle boeke aan ons te toon vir die maand Mei 1927 en ons vind die volgende:—

| | | | |
|---|---|---|---|
| Broeder Diaken J. M. La Grange | £2 | 12 | 0 |
| Broeder Diaken J. J. v. d. Merwe | 5 | 16 | 0 |
| Broeder Diaken T. J. van Dyk ... | 5 | 17 | 6 |
| Broeder Diaken H. P. van Nieuwenhuizen ... ... ... ... | 2 | 6 | 6 |

Die vyfde Diaken, Broeder B. J. Prinsloo, het sy eerste bydrae vir die jaar gelewer op 1 Oktober 1927, 'n bedrag van £13/5/0d.

Aan die einde van die jaar het die Gemeente die mooi bedrag van £74/4/6d. ingesamel, maar ons moet nie vergeet dat die insameling vir agt maande was nie. Die Gemeente het ook in ander rigtings geld bymekaar gemaak, want volgens die Kasboek het die eerste basaar 'n bedrag van £121/2/8d. opgelewer, terwyl daar erwe verkoop is vir 'n bedrag van £240. Amper dertig jaar later vind ons dat Witbank Gemeente weer erwe verkoop het, maar hierdie slag was die opbrengs £6,000. So kan ons maar rond en bont blaai in die ou boeke van ons Kerk en elke slag toon dit 'n herhaling van die een of ander geleentheid aan.

Kinderdienste in die Witbank Gemeente dateer vanaf Desember 1927 en die klein bedraggie van 4/6d. is as deurkollekte geïn. Dertig jaar later vind ons dieselfde dienste, maar met die uitsondering dat die huidige Kerkgebou stampvol sit van kindertjies en gemeentelede, en van kollekte sal ons nie eers praat nie, want tenminste £8 of £9 word met hierdie dienste geïn. 'n Groot verskil, nè! Reg genoeg, maar dertig jaar is 'n lang tydperk vir 'n Gemeente. Met 400 lidmate het ons begin in 1927 en vandag kan ons spog met twee dogter gemeentes, terwyl ons 'n lidmaat-totaal het van 715 lede.

Kom laat ons verder blaai, miskien loop ons iets interessants raak. Van 1927 gaan ons nou na 1942. Vyftien jaar gelede is die Gemeente gestig, kom ons kyk wat die posisie nou is. Die vyf Ouderlingswyke het nou vermeerder na vyftien wyke en die inkomste van die Gemeente na £2,500 per jaar. Die lidmaatbydrae het vermeerder na £444, terwyl vrywillige bydrae en die basaarinkomste die reuse bedrag van £1,100 behaal het. Kom ons kyk net na die uitgawes so hier en daar. Die Gemeente het aan die Algemene Kerkfonds 'n bedrag van £68/4/0d. betaal en aan die Armsorg Vereniging so 'n rapsie oor die £130. Aan salarisse is die groot bedrag van £614/16/8d. uitbetaal.

Die eiendomme van die Gemeente was gewaardeer teen 'n bedrag van £10,000, terwyl die skulde van die Gemeente die bedrag van £784/10/10d. beloop het. So kan ons maar aanhou rondblaai en ons kan aanhou vergelykings tref, maar elke bedrag is altyd 'n rapsie meer dan die vorige jaar.

In Meimaand 1952 het Ds. T. N. H. Janson die teuels van die Gemeente oorgeneem, en sommer uit die staanspoor was dit duidelik dat Ds. Janson groot dinge in die mou voer. Op 28 Junie 1952 is twee Gemeentes afgestig van die Moedergemeente en is die volgende bruidskatte betaal. Aan die Gemeente Oogies 'n bedrag van £3,500, aan Witbank-Suid die pastorie wat geleë was te Duncanstraat 11, en 'n bedrag van £500. Die Witbank Gemeente voor afstigting het 26 wyke getel en 'n lidmaat-totaal van naastenby 1,760 lede gehad. Na afstigting het daar 13 wyke oorgebly met 'n lidmaat-totaal van ±800 lidmate. Hierdie 800 lidmate moes nou die verantwoordelikheid aanvaar van die 1,760 lidmate voor afstigting. Die uitgawes van die Gemeente het nie verminder met afstigting nie, inteendeel dit het vermeerder, en nou

gaan ons 'n bietjie stil staan by die Staat van Inkomste en Uitgawes van 31 Desember 1953. Die afgelope agtien maande het hierdie Gemeente noustrop getrek, maar deur saam te trek het die Gemeente oorwin. Die lidmaatbydrae het nou te staan gekom op 'n bedrag van £1,661 terwyl Basaarfonds, Diverse Inkomste, Vrywillige bydrae en Skulddelgingsfonds die bedrag van £1,800 bedra het. Die uitgawes van die Gemeente het die volgende ingesluit. Salarisse, £1,660; Bruidskatte, £950; Algemene Kerkfonds, £94/10/4d.; aan Heffings naastenby £150. Aan Armversorging is afgedra £182/10/0d. Die bates van die Gemeente het die mooi bedrag van £29,294/6/2d. bedra. Voorwaar 'n sterk Gemeente.

Aan die einde van 1956 het ons gekom en met dankbaarheid kan ons 'n terugblik gooi oor die jare wat verby gegaan het. Vir dertig jaar het hierdie Gemeente gebou en gepresteer. In al die jare was hierdie Gemeente nooit alleen gelaat nie, maar 'n Hoër Hand het hom gelei en bewaar. Kyk maar na die hoeksteen van die pragtige Kerkgebou. Hierdie steen is gelê „TOT EER VAN GOD". Met reg kan hierdie plattelandse Gemeente trots wees. Twee Gemeentes is afgestig en beide van hierdie Gemeentes het hulle eie Pastorie-pare. Die Gemeente Oogies sal binnekort sy eie Kerkgebou in gebruik neem. Intussen het die Moedergemeente ook baie seën ontvang. Die wyke tel nou nie meer 13 nie, maar wel 21. Die lidmaatbydrae het nou vermeerder na £2,288 toe. Vrywillige bydrae en Skulddelgingsfonds het die bedrag van £730 opgelewer. In kort kan ons sê dat die stoflike, sowel as die geestelike kant ontelbare seëninge ingehou het vir hierdie Gemeente.

Daar is ook verpligtinge wat nagekom moes word. Aan die Algemene Kerkfonds is betaal die groot bedrag van £280 en aan Salarisse £1,660 net soos die geval in 1953. Aan 'n Bougenootskap 'n bedrag van £552 vir die Pastorie te Duncanstraat 49. Aan Armversorging die bedrag van £161. Al hierdie bedrae is deur die Gemeente betaal, terwyl die lidmate-tal gedaal het na 715 lidmate. Weereens toon dit aan ons almal, dat as die Gemeente as 'n eenheid saamwerk, onder die seën van die Here daar altyd seëninge te wagte kan wees op alles wat die Gemeente aanpak.

Vir dertig jaar was hierdie Gemeente bewaar gewees deur 'n Hoër Hand en vir nog baie jare sal hierdie Gemeente reg gelei word, reg bewaar word deur 'n Hoër Hand. Ons sal almal nie meer daar wees nie maar as die Heer dit wil sal die Gemeente nog daar wees en miskien baie beter daar aan toe wees as vandag. Tye lyk vir ons moeilik. Oorloë en gerugte van oorloë. Die dag van môre is vir ons almal duister en al hoop en troos wat ons nog het is om te vertrou op 'n Hoër Hand. Met ons probleme en moeilikhede moet ons na Hom gaan. Gemeente van Witbank, ook aan u net hierdie vermaning. Moet nie rus op jou louere van die verlede nie, maar gaan die toekoms in onder die Vaandel van Jesus Christus.

J. P. J. COETZER,
Kassier.

---

# *HET U GEWEET?*

Uit 'n notule van Januarie 1940:

„Dit word besluit dat die Finansiële Kommissie aan die Kerkraad sal rapporteer dat die geldelike toestand swak is, en dat die lidmaatsbydrae veral swak inkom."

Wat! Toe ook al?!

---

Ons kla so dikwels dat die wêreld en die gemeentes agteruitgaan. „Daar moet meer belang in die vergadering deur die lede getoon word". Hierdie woorde staan in die notule van 'n vergadering van die Finansiële Kommissie. „Watter jaar?" vra u. Nee, dis nie 1957 nie — dis 11 Januarie 1940 se notule. Dis tyd dat daar verbetering kom, nie waar nie, gemeente?

'n Interessante brokkie uit die natule maak melding van die klok wat **gratis** deur die koster uit die gebou na buite verskuif sou word aangesien die klank nie na wense was nie. Die kerkraad het egter besluit dat die finansiële toestand van die gemeente dit nie toelaat nie. Uiteindelik is dit egter wel gedoen deur die boumeester.

---

Reeds van die vroegste jare is daar feitlik op elke vergadering 'n beroep op gemeentelede gedoen om in te teken op Die Hervormer.

---

Die boumeester van die kerksaal was br. B. van Nieuwenhuizen, 'n broer van ons huidige voorsitter van die Finansiële Kommissie.

## FINANSIËLE KOMMISSIE 1957



**SITTENDE (v.l.n.r.): Oudl. J. B. M. Hertzog, Oudl. H. P. van Nieuwenhuizen (Voorsitter), Oudl. J. S. Naude.**

**STAANDE (v.l.n.r.): Br. B. I. J. v. H. Snyman, Ds. T. N. H. Janson, Br. D. J. Malan en Oudl. J. P. J. Coetzer (Kassier).**

**AFWESIG: Br. H. J. van Nieuwenhuizen, Br. W. J. Volschenk (skriba).**

### *HET U GEWEET?*

Dat 'n oom van ons huidige predikant, mnr. B. W. Janson wat destyds bestuurder van die Nederlandse Bank was, die eerste kassier van die gemeente was. Hy woon tans naby Sabie.

'n Lid van die Wolmarans-familie, een van die bekendste families van die Hervormde Kerk, was lank ouderling in ons gemeente, en was ook lid van die Boukommissie in 1943 met die bou van die nuwe kerk. Hy is oudl. Frikkie Wolmarans, tans ouderling in Pretoria-Noord-gemeente.

# SONDAGSKOOL en JEUGVERENIGINGS

## JEUGVERENIGING

DIE jeugvereniging van ons kerk alhier kan nie spog met 'n dertigjarige bestaan nie, maar ons kan melding maak van die bestaan daarvan vanaf 1946. Onder die leiding van ds. P. S. Dreyer het ons jongmense op 5 November 1946 in die pastorie saamgekom en 'n Jongeliede Vereniging in die lewe geroep. So baie het ons gehoor van die ander gemeentes se verenigings en die goeie werk wat daardeur verrig word onder die jongmense van ons kerk dat ons nie anders kon nie, maar moes glo dat dit hier in ons gemeente ook goeie vrugte sal afwerp.

Aan die bestuur was dan ook opgedra om die vereniging te bou op 'n stewige fondament. Die eerste bestuur het bestaan uit die volgende:—

Ere-president: Ds. P. S. Dreyer.

Voorsitter: Mnr. J. P. J. Coetzer.

Onder Voorsitter: Mnr. P. W. H. Pinkham.

Sekretaresse: Mej. J. Vermooten.

Penningmeester: Mnr. C. W. Bezuidenhout.

Joernaliste: Mej. B. Chandler.

Baie is verwag van hierdie groepie mense, en met reg kan gemeld word dat hulle aan die verwagtinge van almal voldoen het. Op hierdie tydstip is daar al die noodsaakliheid gevoel van 'n eie kerksaal, waar ons jongmense gesellig kan saamkom en mekaar beter kan leer ken.

Die Jongeliede Vereniging het in 1950 die skouer aan die wiel gesit en 'n toneelstuk opgevoer met name „ Die Geleende Bruid ". Met hierdie opvoerings is 'n bedrag van £180 ingesamel. Die geld is toe gebruik om 'n dowe-toestel aan te koop vir die kerk en £75 is geskenk aan armversorging.

In 1954 aan die einde van die jaar het die vereniging egter stil-stil tot rus gekom, as gevolg van die feit dat bestuurslede een na die ander van Witbank vertrek het. Maar 'n paar lede wat agter gebly het, het die vonkie weer na twee jaar se gesmeul, aangeblaas en vandag is die vereniging weer 'n sterk organisasie in

die geledere van ons kerk. Die huidige bestuur bestaan uit die volgende:—

Voorsitter: Mnr. Jan Naude.

Onder-voorsitter: Mnr. M. J. van Staden.

Sekretaris: Mnr. H. J. J. de Wit.

Tesouriere: Mej. E. Jonker.

Addisionele lede: Mej. B. le Cornu, mev. D. Horn, mev. M. de Lange.

Van hierdie bestuur word baie verwag en ons hoop dat hulle in die posisie sal wees om die vonkie wat weer vlam gevat het, aan die brand te hou en indien moontlik altyd groter te laat brand.

Ons wil ook van hierdie geleentheid gebruik maak om aan al die lede van die vereniging vanaf 1946 tot nou, baie dankie te sê vir die klein deeltjie wat u elkeen bygedra het tot die bou van hierdie vereniging.

Aan bestuurslede wat so baie opgeoffer het en nooit eers 'n dankie ontvang het nie, aan hulle ons opregte dank. Die predikante wat die herderstaf in hierdie gemeente geswaai het, aan hulle sê ons, dankie Dominees. Sonder die leiding wat ons van julle ontvang het, sou ons nooit gepresteer het nie.

Saam met die gemeente vier ons die dertigjarige bestaan van hierdie kerk. Ons is dankbaar dat die geleentheid ons gegun word om saam met die gemeente bly te wees. Vir dertig jaar was hierdie gemeente behoed en bewaar deur die Almagtige Vader; ook ons, wat maar 'n skamele elf jaartjies oud is, ook ons kan met dankbaarheid praat van seëninge op ons werksaamhede. Mag die Almagtige Vader ons ook verder behoed en bewaar vir die toekoms, ja die toekoms wat soms vir ons almal so duister lyk, maar wat altyd veilig gehou word deur 'n Hemelse Vader.

## SONDAGSKOOL

*„En hulle het ook die kindertjies na hom gebring sodat Hy hulle kan aanraak.”*

— Lukas 18 vers 15.

GEEN KERK, geen Saal, geen nêrens om 'n Sondagskoolklassie te huisves nie. Nee, die Heer en Meester van ons Kerk sal nooit so iets toelaat nie. 'n Plekkie moet gevind word vir hierdie jong gardetjie.

Op 'n vroeë Sondagmôre in Mei 1927 word die eerste Sondagskoolklassie in 'n klaskamer begin in die toe Afrikaans-Engels Mediumskool — op die oomblik bekend as die Sonskynskool — en het die eerste Sondagskool verrigtinge, met die sing van Ps. 146 vs. 1 'n aanvang geneem. Alhoewel die begin klein was, tog was die fondamente stewig gelê deur daardie eerste vyf kindertjies, te wete, Perry Pinkham, Joey Pinkham, Hendrik Pinkham, Baby Cochius, wyle Kosie Cochius en hulle Sondagskoolonderwyser, mnr. I. M. V. Jacobson. Volgens ons wete is behalwe Kosie Cochius almal nog in lewe en gesondheid en hoop ons dat hulle met hierdie feesvieringe aangename herinneringe in die gedagte sal terugroep.

In 1929 word die saal op Old Coronation in gebruik geneem en word die Sondagskool daarheen verskuiwe. Onder die bekwame leiding van wyle Ouderling M. C. Pretorius het hierdie Sondagskool van krag tot krag gegaan.

Intussen word die Gemeente al groter en groter en word die distansie na die saal al groter met die gevolg dat 'n dorp Sondagskool in die huidige Afrikaans Mediumskool gestig word. Op die Sondagskool staf vind ons die volgende: A. J. Visser, C. Bezuidenhout, J. Stephens, J. E. Volschenk, G. Engelbrecht, mej. Pretorius en wyle Oom Hendrik Schoeman. Almal van hulle het hulle deel gedoen vir die uitbreiding van die Sondagskool, nie tegelyk nie, maar elkeen op sy tyd. Oom Gert se naam is vir altyd gekoppel aan Blesboklaagte se Sondagskool. So kan ons deur die boeke van ons Sondagskool blaai en vind ons hier en daar 'n naam wat vir ons bekend klink. Kyk net, hier kom die naam van P. W. Pinkham (Perry) voor, nou 'n Sondagskoolonderwyser, maar in 1927 een van die grondleggers van hierdie Sondagskool.

Ons Sondagskool Superintendente, wie onthou hulle nie? Oom Tollie van Nieuwenhuizen, die eerste Sondagskool Superintendent, altyd vriendelik en aangenaam. As ons nie iemand kon kry om voor te sing nie, dan is dit maar net Oom Tollie gewees wat ons uit die penarie gehelp het. Oom Frans Viljoen volg nou in die plek van Oom Tollie, wat die Gemeente verlaat het. Wie onthou nie nog vir Oom Frans nie? Ons was altyd so bang dat Oom Frans ons in die Sondagskool sou vasvra. Hoe vele kere het dit nie gebeur nie! Afgesien daarvan het Oom Frans tog so interessant vertel en so mooi met ons kindertjies gepraat. Oom Frans, al was ons soms so onmoontlik in die Sondagskool, tog bly ons jou dank verskuldig vir alles wat jy vir ons gedoen het.

Oom Frans was ook, saam met mnr. P. Pinkham en mej. M. van Nieuwenhuizen die eerste persone wat Witbank op 'n algemene Sondagskoolkongres in 1939, te Johannesburg, verteenwoordig het. Oom Frans moes egter weens swak gesondheid Witbank verlaat, en oudl. T. F. Lourens neem die leiding oor. Dit was egter net vir 'n kort tydjie want in begin 1952 het hy ons verlaat.

Oudl. Attie Visser word nou Sondagskool Superintendent. Die Sondagskool bestaan nou nie meer net uit vyf kindertjies nie, maar omtrent 'n vyfhonderd kinders. Na afstigting het hierdie Gemeente nog 'n twee honderd en sewentig kinders oorgehad en het die onderwysers en onderwyseresse 35 in getal getel. Voorwaar as ons terugdink, dan kan ons nie anders nie as om dankbaar te wees teenoor 'n Hoër Hand vir al die seëninge wat ons so mildelik en Vaderlik uit Sy Hand ontvang het.

Oudl. Perry Pinkham beklee op die oomblik die amp van Sondagskool Superintendent. Vir hom moet dit 'n groot blydskap wees om hier tydens ons dertigjarige fees die leier te wees van die Sondagskool. Dertig jaar gelede is daar gesing uit Ps. 146 vs. 1: „Prys die Heer met blye galme" en nou na dertig jaar kan ons ons oë sluit en in ons hart saam met die digter sing:—

„Dank, Vader, dank vir die genade:
dis onverdiende guns alleen!
Slaan U na reg my sonde gade,
waar berg ek my, waar vlug ek heen?
Maar nee, ek mag, ek wil nie vrees nie,
U spreek my vry om Jesus bloed;
ek sal nie meer bekommerd wees nie—
in Hom is rus vir my gemoed."

Laat ons egter dadelik erken dat dit nie deur ons menslike kragte en vernuf is dat hierdie Sondagskool so gepresteer en gebou het nie, maar hierdie eer kom toe aan Jesus Christus die Heer en Meester van ons Kerk.

„Laat die kindertjies na my toe kom en verhinder hulle nie, want aan sulkes behoort die Koninkryk van God."

## SONDAGSKOOLPERSONEEL

## 1947



Die meegaande foto is van die Sondagskoolstaf van die Witbank Sentraal Sondagskool in die jaar 1947.

**SITTENDE (v.l.n.r.): N. du Plessis, Basie Bezuidenhout, Hendrik Pinkham, P. J. G. Booyse (hoof van Sondagskool).**

**STAANDE (v.l.n.r.): Mej. J. Prinsloo (tans mev. ds. W. J. Engelbrecht van Roodepoort), Pieter Gunther, mev. ds. Dreyer, mnr. W. P. Hough, ds. P. S. Dreyer (tans Dr. Dreyer, lektor aan die Universiteit van Pretoria), mej. J. de Wit (tans mev. Olivier, van Pretoria), Oom Frans Viljoen (Superintendent van Sondagskool), mej. J. Vermooten (tans mev. van Niekerk, dogter van ds. S. Vermooten), mnr. J. P. J. Coetzer (tans Koster/Kassier en Sondagskoolhoof van die Dorp-Sondagskool).**

———— : :————

# *HET U GEWEET?*

Die eerste Superintendent van Sondagskole in 1935 was oudl. Tollie van Niewenhuizen.

Oom Tollie en sy eggenote besoek Witbank darem nog so nou en dan. Dit verheug ons om te weet dat sy gesondheid wat op een stadium veel te wense oorgelaat het, tans weer beter is. By al ons dank vir wat hy en sy eggenote vir ons gemeente gedoen het, voel ons tog dat hy nog werk by ons het, en ons hoop maar hulle trek eendag weer terug na Witbank.

Intussen het sy broer, Oom Ben van Nieuwenhuizen, wat bou-aannemer was van die ou kerksaal, na 'n rukkie afwesigheid uit Witbank die verlang te sterk gevind, en terug getrek na ons toe. Nou wag ons nog maar op Oom Tollie en sy familie om weer te kom en te kom help met Sondagskool en op ander gebiede.

## SONDAGSKOOLPERSONEEL, 1957



**STAANDE (v.l.n.r.): Oudl. M. J. v. d. Berg, Br. D. J. v R. v. Oudtshoorn, Suster A. B. L. le Cornu, Suster Toekie le Cornu, Oudl. C. J. Els, Suster C. J. Els, Br. J. Bothma, Br. H. J. J. de Lange en Diaken J. J. Rossouw.**

**SITTENDE (v.ln.r.): Oudl. J. P. J. Coetzer, Suster M. J. v. d. Berg, Oudl. G. J. Engelbrecht, Suster S. van Wyk, Ds. T. N. H. Janson, Suster A. J. Kruger, Oudl. V. C. le Cornu, Suster A. J. de Lange, Oudl. P. W. H. Pinkham (Superintendent).**

**VOOR (v.l.n.r.): Br. H. J. Croeser, Br. J. B. M. Hertzog, Br. B. P. Botha, Br. J. A. N. Schoeman, Br. C. G. Botha.**

'n Paar personeellede, soos Br. Okkie de Wit en andere, veral van die buite-Sondagskole was ongelukkig met die neem van hierdie foto nie teenwoordig nie.

Die huidige Superintendent, Oudl. Pinkham, was een van die vyf kinders in 1927 wat in die Sondagskool bymekaar gekom het vir die eerste Sondagskoolklas van Witbank as selfstandige gemeente.

So 'n liefde was daar blykbaar toe reeds by oudl. Pinkham vir die Sondagskool gekweek, dat ons sy naam deur al die jare vind onder die name van die lede van die Sondagskool-personeel. Mag hy nog lank vir hierdie werk ook gespaar bly.

Iets wat tot blydskap stem i.v.m. ons Sondagskool is die feit dat daar naas die ou garde soos oudle. le Cornu, Engelbrecht, Coetzer en Susters Nellie Kruger, Toekie le Cornu, Soes van Wyk, Jess de Lange, Br. Hendrik de Lange en andere, 'n groot aantal van ons jonger lidmate hulle kragte gee aan die Sondagskool.

## NEDERDUITSCH HERVORMDE SUSTERSVERENIGING

DIT is vir my skaars moontlik om 'n oorsig te gee van die geskiedenis van die N.H.S.V. in Witbank. Vele van u sal daar meer van weet as ek, en ek gee dus hierdie kort verslag met die wete dat dit gebrekkig is, en met die versoek dat u die verslaggie in hierdie lig sal lees.

Die Sustersvereniging het in Witbank begin in 1939 as 'n vroue-werkgeselskap onder die bekwame leiding van mev. ds. F. J. Z. Booysen. Hierdie klein en nederige begin het ook nederig gegroei en, só hoop ek, bestaan vandag nog in nederigheid. Want soos oor die jare die susters in nederigheid hulle diens gegee het aan die gemeente, so hoop ons sal ook die susters in die toekoms in stilte bly dien.

Daarom wil ek hier ook nie 'n opsomming gee van wat die N.H.S.V. en susters oor die jare gedoen het nie: as susters glo ons en wil ons hê dat ons werk die gemeente nie as 'n aparte prestasie beskou sal word nie, maar as deel van die werk wat die gemeente doen tot eer van God. Dat die susters in hierdie werk oor die 30 jaar kon help — selfs vóór die stigting van die N.H.S.V., en baie susters vandag selfs nog buite N.H.S.V., en baie susters vandag selfs nog „buite" die N.H.S.V. — is vir ons rede tot dankbaarheid.

Eén opvallende kenmerk van die susters se deelname aan die kerk se werk hier op Witbank moet ek egter hier noem. Dit was vir my opvallend om te sien hoeveel van ons bejaarde lidmate aktief deelneem en opoffer. Aan hulle, vir werk en voorbeeld, is ons veel dank verskuldig. Bedroewend is egter om so dikwels die verskonings te hoor van jonger susters wanneer hulle gevra word om nou en dan te help met funksies en werk vir ons kerk. Moet ons ons nie skaam as ons die voorbeeld van die oueres sien nie? En van andere wie onder moeilike omstandighede tog nog tyd vind vir die werk?

Hoeveel van ons hou ons kinders voor as ekskuus om nie te werk nie! Moet ons dan nie liewer God dank vir ons kindertjies nie, en uit dankbaarheid vir Hom werk nie? Ander weer sê hulle moet eerstens vir hulle huisgesin sorg. Maar ons mans en familie is tog ook 'n gawe van God — hoe kan ons hulle as ekskuus gebruik om nie ons deel te doen nie?

Susters! Kom oortuig uself dat dit aangenaam is om saam te werk. Kom oortuig uself dat nog u kinders, nog u huisgesin, onder u deelname aan ons werk, sal ly — inteendeel, u sal dit geniet, en u huisgesin sal dankbaar wees in die geluk wat u vind. Laat by die feesvreugde van ons gemeente ons voorneme wees om die oues van dae vir ons as voorbeeld te neem. Dan sal ons werk ook in die volgende jare tot 'n seën vir ons kerk en gemeente wees. Laat ons as jongere susterslidmate oor die jare wat kom die voorbeeld volg van hulle wie gebou het tot hier.

C. J. JANSON,

Voorsitster, N.H.S.V.

# *HET U GEWEET?*

„Tant Poppie" Volschenk is nie alleen in ons gemeente onder dié naam bekend nie. Haar naam verskyn só dikwels in die Notules van die N.H.S.V. dat die Kerkkantoor se personeel deur wie die boeke gereeld nagesien word, „Tant Poppie" al byna net so goed ken as wat ons haar ken.

Met so'n ere-naam betuig 'n gemeente sonder uiterlike vertoon, spontaan sy dank vir liefdediens.

So kan menigeen van ons jongeres as hulle besieling soek vir hulle werk, gaan kers aansteek by ons bejaarde en eerbiedwaardige leidsters en medewerksters in die Sustersvereniging. Dink maar aan Tannie Pinkham, de Lange, Naude, Tant Dolly Engelbrecht, Kitty van Nieuwenhuizen, Maria la Grange en diesulkes.

Veral in die tye dat die gemeente vakant was, was dit dikwels die Susters, onder leiding van Tant Poppie, wat sake vlot laat verloop het. Hulle groot bydrae tot die gesonde groei en bestaan van Witbank-gemeente kan nooit genoeg waardeer word nie.

Vir enigeen met trouplanne kan ons die advies gee om gerus alle reëlings vir ontvangs aan ons N.H.S.V. oor te laat. Beter as wat hulle dit doen, kan weinig ander.

Die geld vir aankoop van grond vir 'n Oue-Tehuis in Witbank is deur die Susters byeengebring.

## LEDE VAN DIE N.H.S.V. WAT TEENWOORDIG WAS BY DIE EREDIENS OP 24 MAART 1957



**AGTER** (v.l.n.r.): Susters D. van Zyl, M. van Zyl, P. J. Joubert, J. C. v. d. Westhuizen, E. J. v. d. Merwe, G. P. L. Pieterse, S. van Wyk, A. J. Kruger, C. J. Els, F. C. Stieler, A. D. Pieterse, D. S. v. d. Merwe, P. J. Pretorius, D. J. R. Malan, H. Snyman.

**SITTENDE** (v.l.n.r.): Susters P. J. Botes, M. J. v. d. Berg, G. J. Engelbrecht, O. F. de Wit, M. E. Pinkham, Ds. T. N. H. Janson en Susters H P. van Nieuwenhuizen, J. E. Volschenk, J. S. Naude, D. J. S. Herbst, J. B. M. Hertzog.

**VOOR SITTENDE** (v.l.n.r.): Susters A. D. Pretorius, P. W. H. Pinkham, F. A. Jonsson, P. J. v. d. Westhuizen, T. C. J. Stone, O. J. van Wyk, F. S. van Wyk, V. C. le Cornu en A. J. de Lange.

**Die Voorsitster, mev. ds. Janson, was ongelukkig afwesig weens die siekte van haar vader. 'n Foto van haar en die kinders verskyn elders.**

Die N.H.S.V. se dank aan mnr. George Dunn en andere wat aan hulle die geleentheid skenk om fondse in te samel met verkopings by vendusies en ander geleenthede, word opreg betuig. Ook die Stadsraad vir vergunnings tot staatkollektes en verkopings op die mark.

Die Sustersvereniging glo daar is eintlik net drie kerkraadslede wat kop en skouers bo die ander uitstaan — insluitende die predikant. Hulle is oudl. Gert Engelbrecht en diakens Jan Labuschagne en Nick van Schalkwyk. Hier en daar is 'n paar wat nog vir oudle. Pinkham, Volschenk, Nollie Pretorius en Gert Pieterse en diaken le Cornu bytel. Waarom sou dit so wees?

**LET WEL:**

Die N.H.S.V. is tot u diens as u 'n ontvangs wil reël. Fondse gaan ten bate van die gemeente en die Kerk. U kan volle besonderhede altyd verkry by die Bestuurslede, of by eggenotes van kerkraadslede.

# BOODSKAPPE, GROETE EN GELUKWENSING

VAN:—

Bladsy

## Boodskap van die Hoog-Eerwaarde Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering,

## DS. A. J. G. OOSTHUIZEN

DIT is vanjaar 30 jaar dat die gemeente Witbank 'n selfstandige gemeente geword het. Dertig jaar is nogal 'n lang tyd in 'n mens se lewe, maar in die lewe van 'n gemeente is dit maar baie kort. Tog het daar veel gebeur in die lewe van die gemeente in die dertig jaar. Daar is dinge wat weemoedig stem. Die gedagte aan die eerste leraar van die gemeente, ds. Barger, wat die gemeente eers as deel van Middelburg en later in kombinasie met Middelburg so getrou bearbei het. Sy dood op betreklik jong leeftyd, stem tot weemoed. Baie van die ou steunpilare van die gemeente is ook nie meer nie. Daar is egter baie wat tot dankbaarheid stem. Mens dink met dankbaarheid aan die verbasende groei van ons kerk, waarvan Witbank 'n voorbeeld is. In die dertig jaar het die Ned. Hervormde Kerk ongelooflik gegroei. As ons dink aan ons predikantetal. Toe Witbank gestig is, was daar sestien diensdoende predikante en twee professore. Vandag is daar 111 diensdoende predikante en vyf professore. Die gemeentes het reeds die tweehonderdtal bereik. Die gemeente Witbank was destyds nog so klein en swak dat hy in kombinasie met Middelburg moes bearbei word, terwyl daar vandag drie bloeiende gemeentes is elkeen met sy eie predikant. Hoe dit met Witbank in die volgende dertig jaar sal gaan, is nie te voorspel nie. Te oordeel aan die afgelope dertig jaar sal Witbank in die jaar 1987 seker net so goed vaar as wat die geval met Pretoria was. Dertig jaar gelede het die gemeente Pretoria een predikant gehad. In die area wat destyds Pretoria-gemeente was, is nou net soveel predikante as wat 30 jaar gelede in die kerk was. Dit is dan ook 'n voorreg om in tye van groei en vooruitgang deel te neem aan die werk van die kerk. Dit bring natuurlik ook groot verantwoordelikheid mee. Ons kerk het in die tyd van iets meer as dertig jaar drie fases in sy groei geken. Daar was die tyd toe daar maar 16 predikante was, en alleen maar in die breë gewerk kon word. Intensiewe bearbeiding was nie moontlik nie. Al die kragte en tyd moes bestee word om te hou wat ons gehad het. Daarna namate die predikantetal toegeneem het, het ons die tydperk gehad toe meer intensief bearbei kon word. Dit was die tyd van kerkbou en afstigting van nuwe gemeentes. Op die gebied van die Sondagskool, jeugverenigings en sustersverenigings is baie gedoen.

Nou het egter 'n tyd aangebreek dat die kerk verder as sy grense moet kyk. Die kerk moet sy apostoliese opdrag uitvoer, en sy roeping teenoor die Volk en die wêreld uitleef. Ook die gemeentes moet nou meer in terme van die kerk en minder in terme van eie gemeente dink. Ons vertrou dat die gemeente van Witbank sowel as sy dogtergemeentes altyd bereid sal wees om heelhartig steun te verleen aan die kerk by die uitvoering van sy wyere taak.

Ons wens die gemeente hartelik geluk met sy dertigste verjaardag. Mag die seën van God altyd op die gemeente rus.

A. J. G. OOSTHUIZEN,

Voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering.

## Boodskap van

## DS. S. VERMOOTEN

### HERINNERINGE.

AS ek terugdink aan die stigting van die gemeente Witbank op die plaas Blesboklaagte van wyle br. M. C. Pretorius in 1927, dan kom onwillekeurig verskillende persone my weer in gedagte. Allereers dink en dan aan die opgeruimde, blymoedige en toegewyde predikant van Middelburg, die moedergemeente, waarvan Witbank afgestig is, die onvergeetlike ds. A. J. Barger. Ek het hom vir die eerste keer in Utrecht, Holland ontmoet op 31 Januarie 1911, tydens die begrafnis van die bekende Ou-Testamentiese Professor J. J. P. Valeton. Omdat hy 'n paar jaar my senior was, en ons nie aan dieselfde teologiese verenigings behoort het nie, het ons mekaar daarna nie so dikwels ontmoet nie. Toe hy egter in 1918 na Johannesburg as hulpprediker van wyle ds. L. E. Brandt gekom het, kon ons die kennismaking weer hernu, toe hy in Julie vir 'n paar dae in die pastorie op Zeerust vir ons kom kuier het.

Op 4 Oktober 1919 is hy as opvolger van wyle ds. M. J. Goddefroy op Middelburg bevestig. In 1922 is hy in die plek van ds. J. van Belkum as skriba van die Kom. van die Alg. Kerkvergadering, waarvan ek ook lid was, gekies, en tot 1934 het ons saam op daardie Kommissie gedien.

Nadat Witbank afgestig is, het hy die gemeente in kombinasie met Middelburg bedien tot 1937. In daardie tien jaar het die getalle van lidmate van die twee gemeentes net mooi verdubbel. In 1927 was dit Middelburg 433 en

Witbank 410 d.i. 843. In 1937: Middelburg 817 en Witbank 838 d.i. 1,655.

In 1938 het ds. Barger die beroep na Oos-Londen aangeneem, waar hy op so 'n tragiese wyse op 5 Mei 1940 verongeluk het. „ Die gedagtenis van die regverdige is tot seën." Spr. 10: 7.

Ek dink aan die waardige ouderling J. H. Vorster, jarelank ook lid van die Kom. van die Algemene Kerkvergadering, die reisgenoot van wyle ds. P. W. Ennis met die organisasie en stigting van gemeentes in Rhodesië. Dit is van hierdie reis en werk waarvan ds. Ennis in sy verslag aan die Alg. Kerkvergadering verklaar het: „ Wy reisden als Paulus en Silas van ouds ", wat in kerklike kringe aan oud. Vorster die bynaam van „ Silas " besorg het.

Ek dink aan wyle br. ouderling M. C. Pretorius met sy vriendelike gade tant Ralie, onlangs pas oorlede, in wie se huis ons so gasvry elke keer ontvang is.

Ek dink aan twee van die diakens, albei nog in lewe br. H. P. van Nieuwenhuizen nou nog dienende ouderling, met wie ek ook jare lank saam op die Ringskommissie en op die Kom. van die Algemene Vergadering gedien het. Dan br. B. J. Prinsloo, 'n kragtige steun gedurende al die jare vir Witbank en in later tyd, met die afstigting van Oogies, weer van daardie gemeente.

Hoewel nie lid van die eerste Kerkraad nie, wil ek hier tog melding maak van wyle ouderling A. H. Visage, ook 'n lid van die Kom. van die Alg. Kerkvergadering, 'n seun van die waardige oom Jan Visage, die bekende ouderling van Middelburg.

Verder name wil ek hier nie noem nie, want waar gaan dit eindig? Daar was die skriba van die eerste Kerkraad, br. Jan Pistorius, verlede jaar oorlede, en br. B.W. Janson die kassier.

In 1937 kom die eerste predikant van Witbank sy intrek neem in die persoon van ds. F. J. Z. Booysen. Onder sy bediening is die sierlike kerkgebou opgerig, en het ek die eer gehad om die inwydingsrede te hou. Met die heengaan van ds. Booysen na Roodepoort, was ek die konsulent, en onder my voorsitterskap is die volgende predikant, wat toe my kollega in die Gemeente van Pretoria was, nl. ds. P. S. Dreyer beroep. Ek het die voorreg gehad om hom, sowel as sy opvolger, ds. L. M. le Roux, daar te bevestig.

Deur die arbeid van hierdie en so baie ander manne het Witbank onder die seënende Hand van die Here gegroei, sodat dit vandag na 30 jaar drie selfstandige gemeentes is, elke met sy eie predikant. En waar ons ds. T. N. H. Janson, die kerkraad en gemeente gelukwens met die herdenking van die dertigjarige bestaan, bid ons dat die Here die gemeente van krag tot krag sal laat voortgaan, en haar tot 'n sieraad vir ons Hervormde Kerk en die Koninkryk van God wil maak.

## Boodskap van DS. F. J. Z. BOOYSEN

### 'N TERUGBLIK

23 APRIL 1937 — 4 AUGUSTUS 1945.

1. ALGEMEEN.

WAAR die gemeente Witbank sy 30-jarige bestaan feestelik vier, en my gevra het 'n herinnering te skrywe in hierdie verband wil ek dit met dankbaarheid doen.

Dit was vir my en mev. Booysen 'n dankbare voorreg om 'n gedeelte van die beste van ons kragte aan die gemeente Witbank te gee.

In 1927 is die gemeente reeds al van Middelburg afgestig, en ek was bevoorreg om as die gemeente se eerste predikant die herderstaf op te neem.

Die ou kerksaal was te Old Coronation geleë. Die pastorie woning was in dieselfde omgewing met 'n groot stuk grond.

Die gevoel het hoe langer hoe meer sterker geword dat die kerkgebou meer sentraal in Witbank sou moes kom.

Gedurende die oorlogsjare van die tweede wêreldoorlog is hierdie ideaal verwesenlik. Die gemeente het vir die boukoste van iets meer as £12,000 die sierlike kerkgebou kon oprig op die aangekoopte erwe, waar die huidige kerkgebou nou staan. Ook 'n aantal ander erwe, met besigheid en ander regte is langs die stuk kerkgrond aangekoop. Dit was bedoel vir uitkampgeriewe veral by Nagmaalsgeleenthede. Later sou die gemeente dit ook nog vir ander geriewe kon gebruik in belang van die gemeente, soos die bou van 'n saal of woonkamers.

2. ONS VERBLYF EN WERK IN DIE GEMEENTE.

Ons verblyf en werk vir meer as agt jaar was uiters aangenaam en geseënd. Ons het veel kon verrig, en die gemeente van 700 lidmate het byna net verdubbel in getalsterkte van belydende lidmate. Later is ook 'n nuwe pastoriewoning aangekoop vir die gemeente op die hoek van Sturdee en Duncanstraat.

Wanneer die gemeente Witbank as die moedergemeente nou haar 30-jarige bestaan feestelik vier en in herinnering wil roep, kan sy onder Gods seënende Hand terugsien met 'n gevoel van groot dankbaarheid en feesvreugde.

Die moedergemeente het so gegroei onder

Gods bewarende Hand dat op die huidige tydstip daar drie pastoriewonings verrys het, twee sierlike Godshuise staan, en 'n derde is reeds in voorbereiding om opgerig te word.

Die vroeëre werkkring is nou toevertrou aan drie Evangeliedienaars tw. ds. T. N. H. Janson, ds. A. J. Nolte, en ds. H. M E. Dreyer, met elkeen sy eie standplaas en werkkring.

DIE N.H.S.V.

Miskien is dit hier goed om te wys op die groot aandeel wat die susters gehad het in die groei en vooruitgang van wat ons hierbo kon staaf. Mev. E. Booysen het begin met 'n gewone vrouewerkgeselskap. Die begin was maar klein en gering, maar ook hier was die dag van kleine dinge nie te verag nie. Dit het gedien tot groot besieling en baie bygedra vir die stoflike vooruitgang en geestelike bou van die gemeente. Ook die susters kan saam met die kerkraad en Gemeente met groot dankbaarheid terugsien op die afgelope 30 jaar. Veel is gewerk, trou en met volharding is gewerk en die vrugte het nie uitgebly nie.

DIE KERKRAAD:

Met so 'n geleentheid kan seker nie agterweë gelaat word, die waardige voorgangers van wie so baie daar nie meer is nie. Sommige egter, ek dink aan broeder H. P. van Nieuwenhuizen, A. J. Visser, J. M. Barnard, B. J. Prinsloo, J. E. Volschenk, J. C. van Nieuwenhuizen, J. B. M. Hertzog, is nog in die lewe, en sal seker die feesviering met groot dankbaarheid wil bywoon.

Ons dink aan die ontslape broeders, ouderlinge J. H. Vorster, A. J. Jacobs, A. H. Visage, A. Oosthuizen, P. C. Bezuidenhout, M. C. Pretorius, Dirk Coetzee, om maar enkeles te noem wat jarelank, ook in moeilike jare, soveel opgeoffer het vir die saak van Gods Koninkryk en die gemeente. Ook hulle nagedagtenis sal seker met die feesviering in aangename en dankbare herinnering voor die gees kom.

SEËNWENSE.

Dit is dan seker diep uit die hart gegryp, 'n dankbare voorreg om die moedergemeente Witbank met die twee dogters, Gods besondere seën toe te wens en toe te bid by hulle 30-jarige feesviering. Mag Gods bewarende Hand oor die gemeente uitgestrek bly tot in die verre toekoms. Dit is my bede, ook namens mev. Booysen vir u fees.

F. J. Z. BOOYSEN.

## Boodskap van

# DR. P. S. DREYER

### DIE GOD VAN ABRAHAM, ISAK EN JAKOB

WANNEER 'n mens 'n geskiedkundige fees vier, gaan jou gedagtes onwillekeurig terug na die verlede.

In die dertig jaar van die bestaan van die gemeente van Witbank het 'n hele aantal predikante mekaar opgevolg. Ook ek het die voorreg gehad om een van hierdie ry te wees. Ek het Ds. F. J. Z. Booysen opgevolg en het nog die naklanke beleef van die werk van die ouere predikante, nl. Ds. Goddefroy en Ds. Barger. Ek het op my beurt plek gemaak vir ander.

Elke predikant wat in 'n gemeente dien, laat iets agter. Kort nadat die predikant weg is, leef hierdie nalatenskap nog vars in die geheue van 'n gemeente. Namate die tyd verbygaan, vervaag hierdie herinnering. Dit word bygevoeg by die groot geheel van die verlede van die gemeente. Soms is hierdie verlede mooi en vol skoon herinneringe; soms is dit vol stryd en smart; meer dikwels vind ons albei. Wanneer ons sien hoe vinnig hierdie verlede ophoop, met ander woorde hoe vinnig ons arbeidstyd verbyskiet en iets van die verlede word, vervul heimwee ons harte. Maar meer nog as dit: Alle vlees is gras en alle heerlikheid van die mens soos 'n blom van die veld; as die wind van die Here oor hulle waai, verdor die gras en verwelk die blom.

Hierteenoor is daar 'n woord wat keer op keer in die Bybel voorkom: Die God van Abraham, Izak en Jakob. Elkeen van hierdie drie was geroep, het hulle taak verrig en die toneel aan iemand anders oorgegee. Maar bo-oor almal staan die een God, gister en vandag en tot in ewigheid dieselfde, by wie daar geen verandering of skaduwee van omkering is nie. Jaar na jaar, eeu na eeu, tot by die wederkoms van ons Here Jesus Christus ontvou die plan van God en geskied Sy wil. Ons mense in ons swakheid word geroep deur God om as instrumente in Sy hand te dien. Ons sien meesal die plan van God nie raak nie, maar desnieteenstaande werk ons mee daaraan. Maar soms ontvang ons die genade om te weet wat God verlang, en dan kan ons in die volle sin van die woord medewerkers van God word.

In die afgelope dertig jaar het God talle instrumente, predikante, kerkraadslede en

gemeentelede gebruik om Sy plan te ontvou. Uiterlik het ons die gemeente in getalle sien groei totdat dit verdeel het in drie. Stoflik het die gemeente gegroei totdat ons verskillende kerke en pastorieë in die oorspronklike gebied van Witbank-gemeente het. Is dit 'n teken dat die Koninkryk van God ook gegroei het? Het die verheerliking van God ook groter geword?

As oud-predikant van Witbank wil ek my gelukwense aan die gemeente oordra en my dankbaarheid teenoor God uitspreek. Mag die God van Abraham, Izak en Jakob oor die gemeente waak tot op daardie uur wanneer Sy strydende Kerk triomferend die Heiland tegemoet gaan.

P. S. DREYER.

## Boodskap van
## DS. L. M. LE ROUX

DIT is met 'n gevoel van diepe blydskap en dankbaarheid dat ons die gemeente, kerkraad, leraar en sy gade van Witbank geluk en seën wil toewens op hierdie 30ste verjaarsdag van die gemeente. As ons terugdink gewaar ons strome van seëninge. Die tekens van 'n moontlike groei tot 'n groot gemeente was wel met die stigting in 1927 aanwesig, maar niemand kon droom dat dit so vooruit sou gaan nie. Witbank het nie alleen self 'n pronkstuk geword in ons kerk nie, maar uit haar het twee nuwe bloeiende dogtergemeentes, nl., Witbank-Suid en Oogies, ontstaan. As ons dink aan die sierlike kerkgeboue wat op Witbank en Oogies is, en straks in Witbank-Suid gaan verrys dan voel ons en besef ons dit is die Ebenhaesers, wat daarvan getuig dat God ons gehelp het. Ja vir hoeveel siele was die gemeente nie tot troos en steun gebruik nie, en as ons eenmaal deur Gods genade saam in Sy ewige Ryk mag kom, hoe sal ons Hom dan nie kan loof en dank vir wat ons nou nie weet nie, vir wat Hy in die dertig jare besig was om deur die gemeente van Witbank te doen.

Ds. Janson, mevrou Janson, Kerkraad en Gemeente, volhard dan in die taak en roeping waarin God u op daardie so belangrike plek in ons Kerk en Land gestel het. Hy wat ons roep is getrou, Hy sal wat Hy met ons begin het voleindig.

DS. en MEV. LE ROUX.

Burns-straat 49,

Colbyn,

Pretoria.

## Boodskap van
## SY EDELAGBARE DIE BURGEMEESTER RAADSLID F. N. VILJOEN

DIT is 'n voorreg my gegun om u, die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Witbank geluk te wens met u dertigjarige bestaan. My boodskap kon ek slegs gee met bewondering vir wat u in die kort tydsbestek tot stand gebring het. Die groei van 'n klein begin tot drie groot gemeentes.

Onwillekeurig gaan my gedagtes terug na die viering van 'n drie-eeuse bestaan wat saam met u herdenking val, naamlik die van die Eerste Vryburgers aan die Kaap. Dit pas om by hierdie geleentheid 'n vergelyking te tref. Die eerste boere in die ware sin van die woord — hulle geloof in 'n Almagtige het u en my gebring waar ons is. My bede is dat u as sustersgemeente, as integrale deel van ons gemeenskap sal groei en bloei van krag tot krag, dat u wat 'n God geroepe plig volvoer op geestelike gebied die beloning sal ontvang.

Graag wil ek u gemeente die woorde van Josua voor sy heengaan aan sy volk voorhou:— „Kyk hierdie klip sal 'n getuie teen ons wees, want hy het al die woorde van die Here gehoor wat Hy met ons gespreek het".

Mag u gemeente soos die klip van Sigem 'n getuienis wees.

F. N. VILJOEN,
Burgemeester.

## Boodskap van
## MNR. D. J. MOSTERT, L.V.

BY so 'n heuglike tydsgewrig soos hierdie gedenkfees van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika ondervind 'n mens in die eerste instansie, 'n gevoel van innige dankbaarheid; en dit is vir my 'n voorreg om te deel in daardie dankbaarheid en om saam met die feesvierendes my hart op te hef tot die God van ons vaders, wat ons vergun het om deur 'n veelbewoë verlede tot hier toe veel seën te ontvang.

Benewens die dankbaarheid is ons ook trots. Daar was die moeilike wordingsjare van ons nasie. Daar was jare van worsteling. Soms was daar byna wanhoop. Maar met trots kon die Hervormde Kerk altyd sy grootse taak aanvaar en dit uitvoer; en die aandeel van hierdie kerk in die bou van ons nasie en geestelike besit bly nog steeds een van die kragtige pilare waarop die bestaan van ons nasie rus. Dankbaar en trots is ons wanneer ons dink aan die verbete vasberadenheid van manne en vroue van die verlede, wat die kerk as hulle toevlug en hulle vesting beskou het.

My derde gewaarwording is 'n bewustheid van die krag van ons geloof. Mede-Afrikaners en mede-Protestante, ons kerke het nou reeds 439 jaar die lig van die hervormde Christelike belydenisse met trots gedra. Maar ek kan u verseker dat die stryd nie verby is nie. Ek sou eintlik reken dat die tyd van stryd en onverfloude waaksaamheid nou eers aangebreek het. Ons belewe 'n tyd van beroering, van flouheid, van afvalligheid. My wens en bede is dat die Goeie Vader die susterkerke, en by name die Hervormde Kerk sal gebruik om die magte van die bose te beveg en daaroor te seëvier. Daartoe het ons geloof nodig. Laat ons vas staan in ons kerke en gedurig in gedagte hou die woorde van die hervormer: „Solank as Christus Sy Kerk in stand hou, dan kan die hel maar vry woed."

Mag u ryke seën en lig en leiding ontvang om die trotse en suiwere leer van die kerk te bewaar en te beoefen tot heil van ons nasie en tot eer van God.

DIRK MOSTERT.

Die Volksraad.

## Boodskap van

## MNR. I. Z. LOMBARD, L.P.R.

NAMENS my huisgesin en myself hartelike groete met die viering van die dertigjarige bestaan van u gemeente.

Die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika het sy groot rol gespeel, en speel dit nog steeds in die vorming van die Afrikaanse volkskarakter. Vir die Afrikaner is sy kerk 'n skat van onkoopbare waarde, en die kerk het daarom die voorreg en die taak om altyd met ontsag te kan spreek. 'n Volk wat vervreemd raak van sy kerk, en die Meester van die kerk, moet ten gronde gaan. Vir die Afrikaner, wat in sy geskiedenis soveel leed en stryd ondervind het, was die kerk steeds 'n vaste anker, en dikwels 'n laaste vesting.

In Transvaal in besonder het die Nederduitsch Hervormde Kerk vandag nog 'n baie groot, en baie gesonde invloed in die lewe van die volk. Lidmate van die kerk het ook in Witbank hulle deel gedoen, en doen dit nog steeds, in die vorming van ons geskiedenis. Ek dink aan persone soos mnr. Hendrik Bekker wie in die moeilike oorlogsjare hierdie dorp en kiesafdeling verteenwoordig het in die Parlement; ek dink aan mnr. Willie Volschenk, altyd bereid om in die voorste linies te wees in munisipale aangeleenthede en waar hy ook gevra word om te dien; ek dink aan mnr. Barry Hertzog wie op skoolrade, hospitaalrade, en waar hy ook mag nodig wees, bereid was om sy diens te gee. Hulle is maar enkele voorbeelde, daar is nog talle andere vir wie 'n mens graag sou wil noem, en eintlik moet noem. Ek volstaan egter hiermee, nie uit gebrek aan waardering vir andere se dienste nie, maar alleen omdat die ruimte my nie toelaat, en dit eintlik ook onnodig is, om almal by die naam te noem.

Vir almal, manne en vroue, van hierdie gemeente wie bereid was om te dien, en nog bereid is om kragte te gee bring ek my hulde. Maar meer as aan enkelinge bring ek hiermee my gelukwense, my dank, my waardering, en my beste wense vir die toekoms, aan alle lidmate van die Nederduitsch Hervormde Gemeente van Witbank wat deel het aan die feesvreugde oor wat bereik is in 30 jaar.

Mag die jare wat kom, jare van groei en bloei en ryke seën wees. Hartelike groete.

IZAK LOMBARD

Pk. Delmas.

## Boodskap van

## DIE ADMINISTRATEUR VAN DIE KERK

AS ons 'n boodskap van gelukwense aan die gemeente Witbank skryf by die geleentheid van hulle 30-jarige bestaan, dan kom 'n mens tot stilstand om na te dink oor die mylpale, nie net op Witbank, een van die puik gemeentes in ons kerk nie; maar oor baie dinge wat tot stand gekom het in die kerk en waarby Witbank gemeente ook hulle deel bygedra het. Dit stem tot dankbaarheid om te dink dat u gemeente nie alleen gedink het aan die dinge binne u eie geledere nie, maar altyd oop harte en beurse gehad het vir diens buite die gemeente.

Saam met Witbank gemeente se 30-jarige fees herdenk die kerk se Weeshuis hierdie jaar sy 35-jarige bestaan. Dit is ook u wat gehelp het om hierdie „Ouerhuis" vir verweesde en verwaarloosde kinders uit te bou, nie net tot sieraad van die kerk nie; maar tot pronkstuk van die hele volk. Die kerk wil sekerlik nie roem daarop nie, maar is dankbaar dat daar altyd gewillige harte en hande was, sodat die kerk voortdurend sowat 300 kindertjies in sy boesem kon versorg. Dit moet 'n harde hart wees wat nie tot nadenke gestem word as hy die oudjies, 6 maande, 1 jaar en tot 7 jaar, 80 van hulle in die Andries Hendrik Potgieterhuis op Pretoria sien nie. Die fris, gesonde en lewenslustige 200 groteres op Krugersdorp stem tot dankbaarheid dat ons nog altyd in staat was om vir hulle te sorg— en daaraan het u 'n deel.

Gedagtig daaraan dat 'n volk ook sy vaders

en moeders moet eer, staan daar in Pretoria „Ons Tuis", 'n rusoord vir oues van dae. Ook teenoor hulle het ons as gemeente 'n plig. Wat 'n rykdom van lewensvaring! Maar daarteenoor, hoeveel eensames woon daar nie saam nie? Die kerk was nie tevrede om net by Ons Tuis woning en versorging te verskaf nie; daar is ook nog die Monument Tehuise. Die pasgestigte Emily Hobhouse Tehuis, die Louis Trichardt Tehuis en van Rensburg Tehuis, getuig van die pligsbesef van die Sustersvereniging van ons kerk.

By die Skool vir Dowes in Pretoria het ons kerk groot belange in die werk om hierdie groep in ons volk te help ophef tot nuttige burgers.

Ook die werk wat die Ondersteuningsraad met sy span maatskaplike werksters en werkers in stilte doen om die noodlydendes te versorg en veral in die stede die stryd moet voer teen gesinsverbrokkeling mag nooit deur ons gemeentes vergeet word nie.

Terwyl u gemeente in die letter van groei en vooruitgang staan, is daar talle gemeentes in ons kerk wat nie in die geleentheid is om so te groei en voortdurend die Evangelie in hulle midde te hoor nie. Daarom moet die sterking van die Hulpbehoewende Gemeentefonds nooit vergeet word nie.

Mag hierdie dae van u inspireer tot nog groter hoogtes.

A. B. VAN N. HERBST,

Administrateur.

*By die aftrede van mnr. J. H. H. Janson as Administrateur na 28 jaar diens in dié hoedanigheid, is mnr. Herbst as Administrateur benoem. Dit was nie mnr. Herbst se eerste belangrike benoeming nie, want aan hom is die kerk reeds veel dank verskuldig in sy pragtige diens as Huisvader van die Weeshuis op Krugersdorp. Dat hy uitstekend toegerus is vir hierdie belangrikste administratiewe aanstelling in ons kerk, word verder bewys deur die sukses wat hy reeds behaal het met ondernemings soos die N.H.W.-Bouers en die N.H.W.-Pers.*

*'n Lang en geseënde dienstermyn word hom toegewens deur ons gemeente.*

## Boodskap van
## MNR. J. H. H. JANSON

(Oud-Administrateur van die Kerk)

### MYLPALE

NET soos daar langs ons groot paaie mylwysers aangebring is om reisigers rekenskap te gee van die distansies wat afgelê is, bestaan daar ook in die lewe van 'n mens mylpale om ons te herinner aan die afgelegde lewensbaan en ons te wys op die pad wat voorlê, en die afstand wat nog afgelê moet word voordat ons die eindbestemming kan bereik. Dit bring in helder perspektief na vore gebeurtenisse wat ons op die afgelegde weg belewe het en wat onuitwisbaar in die geheue gegrif is.

Ook op die pad van die Nederduitsch Hervormde Kerk, en van die gemeentes van die kerk bestaan daar sulke mylpale. En een van die gemeentes van ons kerk, naamlik die Gemeente Witbank sal D.V. op 12 April a.s. so 'n mylpaal bereik om met dankbare gemoed 'n terugblik te werp op die afgelegde weg van dertig jaar en in diepe ootmoed dank te bring aan die Allerhoogste vir al die seëninge wat die gemeente uit sy Vaderhand mog ontvang.

Dertig jaar gelede het die ondergetekende die voorreg gehad om teenwoordig te wees by die afstigting van die Gemeente Witbank van die Moedergemeente Middelburg. As ek my wel herinneer was ds. A. J. Barger (destyds predikant van Middelburg), voorsitter van die vergadering en ds. Joh. Dreyer (destyds predikant van Dullstroom), die skriba.

Die afstigtingsvergadering is gehou in die ou wit kerkie anderkant die spoorlyn.

Daar het by sommige lede van die vergadering nogal beswaar bestaan teen die voorgestelde afstigting. Daar is gewys op die klein ledetal (die Gemeente Middelburg het maar 708 lidmate gehad); op die swak finansiële toestand (geld was inderdaad skaars); op die tekort aan predikante (daar was slegs 15), en op die gevaar dat beide die Gemeentes Middelburg en Witbank sou doodloop.

Hierdie besware was sekerlik nie ongegrond nie veral ten opsigte van die predikante-nood. Die eerste predikant van Witbank, ds. F. J. Z. Booysen, was tydens die afstigting nog 'n derdejaar student!

Die groot meerderheid het egter die afstigting goedgekeur en daarop gewys dat daar tog 'n merkbare groei in die kerk te bespeur was en dat die saak in die geloof aangepak moes word.

Hoe reg hulle in die oordeel was het die afgelope dertig jaar bewys.

In die Almanak van 1929 sien ons dat die lidmatetal 410 was. In 1957 tel die gemeente 715 lede terwyl die ledetal van die afgestigte Gemeentes Witbank-Suid en Oogies respektiewelik 685 en 433 beloop.

Wat meer is, elke gemeente het sy eie predikant en daar word behoorlik werk gemaak van die geestelike versorging van die lede.

Witbank en Oogies besit reeds doeltreffende kerkgeboue terwyl Witbank-Suid binnekort tot die bou van 'n kerk sal oorgaan.

So het die „ dag van klein dinge " tot groot dinge gedy!

Helaas, baie van die ou garde wat aan die stigtingsvergadering deelgeneem het, het langs die weg geval. Ek dink hier veral aan die alombeminde ds. Barger wat ons so vroeg ontval het, aan een van die pionier ouderlinge, wyle Oom Hans Vorster en aan soveel andere wat hulle deeltjie bygedra het, en reeds heengegaan het.

Een van die ou garde wat nog in lewe is, is die bekende ouderling H. P. van Nieuwenhuizen.

Dit sou my te ver voer om meer in besonderhede te tree en ek wil dus volstaan om gebruik te maak van my voorreg om die predikant, kerkraad en gemeente hartlik geluk te wens met die feesviering.

„ Eben Haezer ". Tot hiertoe het die Here u gehelp.

Mag ook op die pad wat voorlê Sy guns uit Sion u ryklik bestraal.

J. H. H. JANSON.

Pretoria.
Maart 1957.

## Boodskap van
## OUDL. H. P. VAN NIEUWENHUIZEN

DIE HERVORMDE GEMEENTE, WITBANK.

HOOG geagte gemeente, graag wil ek u geluk wens met die 30ste verjaarsdag van ons gemeente. As ons terugkyk wat ons toe was en besef wat ons nou is dan kan ons elkeen glo dat die Heer van die kerk met ons altyd gewees het. As ons terugdink aan al die ontslapene ampsdraers en gemeentelede wat ons deur die dood ontneem is dan bly daar vir ons 'n soete herinnering.

As ons terugdink dat ons reeds twee dogtergemeentes besit waarvoor ons God dankbaar is, dan wil ek u toewens Gods rykste seëninge, geluk en voorspoed. Hou koers gemeente van Witbank, bly op die regte leer en wandel van ons voorvaders.

Hoogagtend, U mede-broeder,
Ouderling H. P. van Nieuwenhuizen.

## Boodskap uit
## ONS MOEDERGEMEENTE

DIE ouderdom van 'n gemeente is van geen uitstaande belang vir sy bestaan as Christus-gemeente nie. Wat wel van belang is, en van **lewensbelang**, is dat sy geskiedenis, of dit nou oor een jaar of oor duisend strek, 'n geskiedenis sal wees van Christus-verkondiging in en aan die wêreld. Daarom is die kerk in die wêreld, om deur sy woord en sy aktiwiteit, die reddende genade in Christus aan 'n wêreld in nood aan te kondig.

In Witbank is dertig jaar van gemeentewees verby — dertig jaar van verkondiging en in-die-wêreld-wees met die Christus-boodskap. Saam met haar dogter is die moedergemeente, Middelburg, dankbaar dat dit goed kon gaan sinds afstigting, so goed dat daar al twee kleindogters (Witbank-Suid en Oogies) vir enkele jare bestaan, en dat u sinds jare 'n sierlike kerkgebou besit. Ons is bewus daarvan dat die probleme van gemeente-wees en gemeente-bly in Witbank van besondere aard en omvang is. En daarom wil ons by hierdie gelukwensing voeg die bede dat God Self die hande van predikant, kerkraad en gemeente sal sterk in die uitvoering van hulle hoë roeping. En wel so, dat die Gekruisigde en Opgestane in die middelpunt van u bestaan en spreke sal wees en leef. Hartlik gegroet, gemeente van Witbank! Hou u oë gevestig op die Leidsman en Voleinder van die geloof, en verwag Sy wederkoms met vreugde en verlange.

Namens die Gemeente Middelburg,

DS. J. P. OBERHOLZER,

Predikant van Middelburg.

## Boodskap van
## DIE DOGTERGEMEENTE, WITBANK-SUID

DIE DOGTER GROET DIE MOEDER

GRAAG voldoen ek aan die versoek om namens die Gemeente Witbank-Suid 'n woord van gelukwensinge te rig tot die moedergemeente Witbank.

Vir ons gemeente wat nog nie eens vyf jaar bestaan nie lyk die dertig jaar van die moedergemeente al 'n hele tyd, al is dit in die lewe van 'n kerk nog maar 'n baie kort tydjie.

As ons saam met die moedergemeente dink aan die tyd waaroor ons nou terugkyk dan kom daar 'n groot gevoel van dankbaarheid, want daar was groot groei.

Nie alleen het die gemeente so goed gevorder dat na eers 'n kerksaal gebou is agterna 'n pragtige kerkgebou opgerig, is nie, maar ook dat twee dogtergemeentes reeds afgestig kon word. Dit is dogtergemeentes wat heeltemal tot selfstandigheid gekom het, en waaroor die moedergemeente geen bekommernis hoef te hê nie.

Namens die gemeente Witbank-Suid sê ons: Baie hartelik geluk. Ons sê geluk aan die predikant, Kerkraad en gemeente, en hoop dat die jare vorentoe veel voorspoed sal bring. Die Heer se seën sal met u gaan!

ANDRIES J. NOLTE.

## Boodskap van
## DIE DOGTERGEMEENTE, OOGIES

GRAAG wil ons as een van die dogtergemeentes, ons gelukwensing oorbring aan die moedergemeente by die viering van haar 30ste verjaarsdag.

As ons terugkyk oor die weg waarop ons gegaan het, as ons let op al die seëninge, al die weldade, die groei en vooruitgang gedurende die afgelope dertig jaar, dan kan ons nie anders as om met u te getuig: „tot hiertoe het God ons gelei ", nie.

Ons bede is dat God wat u tot hiertoe gelei het, u ook in die toekoms wat voorlê, mag lei. Dat Hy deur Sy Gees u sal rig en bestuur, sodat u steeds mag groei tot eer van Sy naam en dat u tot heil mag wees vir baie dorstige siele.

Mag u steeds wees en bly deur Gods genade, 'n skynende lig onder 'n krom en verdraaide geslag, 'n lig wat getuig van die Lig van die wêreld ".

Ons as dogtergemeente deel met u in u vreugde, omdat ons hoop om tydens die groot gebeurtenis in u gemeente, ons kerkgebou in gebruik te neem en so ook 'n volwaardige gemeente te word. Nogmaals Gods rykste seën u toegebid.

H. M. E. DREYER.

## Boodskap van
## DS. J. G. M. DREYER

(Skriba van die Ring toe Witbank-gemeente afgestig is).

DIT was ons ou president, Paul Kruger, wat die wyse woord gespreek het: „ Soek uit die verlede wat goed en edel is en bou daarna die toekoms ".

Volgens hierdie standpunt mag ons die verlede nie uit die oog verloor nie.

Die Gemeente Witbank sien ook nou terug op 'n geskiedenis van dertig jaar. Dit was immers op 16 April 1927 dat ondergetekende saam met wyle ds. Barger, in opdrag van die ou Noordelike Ring, 'n gemeente op Witbank gestig het.

En dit is goed en aangenaam dat ons terugsien op die verlede. Trouens, die apostel Petrus leer dit ook. Hy skryf in sy eerste Sendbrief (1:12) dat hy nie sal nalaat om altyd allerhande goeie Christelike deugde in herinnering te roep nie. Die goeie verlede, vol van die bewyse van die trou en die goedheid van onse God teenoor hierdie gemeente, moet in herinnering geroep word. Anders sal dit van ondankbaarheid getuig. Die leidinge van God met elke mens en met elke gemeente, sowel die hoogte- as die diepte-punte van die verlede, moet in herinnering geroep word. Die datum toe die gemeente gevorm is, kan beskou word as 'n hoogtepunt. Daarom vier die gemeente dit ook. Daarom trek die gemeente in die gees daarheen op, na die plek waar sy „ altaar ", sy heiligdom, in die begin gebou is, soos Jakob van wie ons lees dat hy die opdrag ontvang het om op te trek na Bet-el (Gen. 35: 1).

So moet die leidinge van God in die verlede nie vergeet word nie.

Dit word vertel dat Saggèüs wat in 'n wilde vyeboom geklim het om Jesus te kan sien as hy verby kom, en wat toe deur Jesus ontbied was om af te kom en na Hom te kom (Lukas 19), dat hy toe sy hele lewe lank die betrokke vyeboom in herinnering gehou het. Deur die klim in die vyeboom het hy immers Jesus gesien en dit het daartoe gelei dat hy Jesus ook met die oog van die geloof gesien het en Hom in die geloof aangeneem het. Die legende lui verder dat hy uit dankbare herinnering vir die res van sy lewe gereeld die wilde vyeboom besoek en hom water gegee het. Hy wou daardeur die hoogtepunt in sy lewe vashou.

So moet ook die gemeente van Witbank doen. Die feesviering wys daarop.

Graag wil ek die kerkraad en gemeente van harte gelukwens en u almal toebid die barmhartighede van die Here onse God, dat Hy u rykelik mag seën, sodat u 'n seën kan wees vir kerk en volk.

JOH. DREYER.

Potchefstroom.

## *HET U GEWEET . . .*

Die argitekte van ons kerkgebou was die firma Geers en Geers van Pretoria.

Die Boukommissie was soos volg saamgestel:—

*Gemeentelede*: Brs. B. J. Prinsloo, H. J. Bekker, N. M. Muller, F. G. Wolmarans, en D. Jacobs.

*Kerkraad*: Brs. H. P. van Nieuwenhuizen, J. B. M. Hertzog, A. J. Visser, A. H. Visagie en D. P. S. Coetzee.

Ds. F. J. Z. Booysen as Sekretaris.

# FEESOORDENKING EN HULDEBETUIGINGS

# FEESOORDENKING

*By ons dertigjarige fees word hierdie preek van wyle Ds. A. J. Barger, wat opgeneem was in ons Kerk se ALMANAK van* 1941, *hier onveranderd geplaas.*

*Die volgende voetnoot van die Redakteur is onderaan die preek gevoeg*:

*Hierdie preek is deur wyle ds. A. J. Barger kort voor 5 Mei 1940 gemaak, die dag waarop hy plotseling heengegaan het. Die teks is op homself van toepassing. Ook hy het met God gewandel, en hy was nie meer nie, want God het hom weggeneem. Die preek was deur hom vir die predikasiebundel bestem maar kon nie opgeneem word nie omdat die druk daarvan reeds te ver gevorder was.

**WANDEL MET GOD.***

Lees Genesis 5:1—24.

Sing: Ps. 25:2 en 6; Ges. 43:1; Ges. 68:1, 3 en 7; Ges. 127:5.

> Genesis 5:24: En Henog het met God gewandel en hy was nie meer nie, want God het hom weggeneem.

Ons weet betrekkelik weinig van Henog af. Net op drie plekke in die Bybel word iets van hom vertel.

Allereers in Genesis waar ons lees dat Henog uit die sewende geslag na Adam gebore is, en dat hy met God gewandel het. Die laaste berig, wat ons seker met blydskap vervul, moet ons eintlik droewig stem, want dit is 'n bewys dat dit 'n uitsondering was.

Van al die nakomelinge van Adam word alleen vertel, dat hulle seuns en dogters gehad het en hoe oud hulle geword het. Van Henog word vermeld, dat hy na die geboorte van Metusalag drie honderd jaar met God gewandel het. „Henog het met God gewandel en hy was nie meer nie, want God het hom weggeneem".

Verder lees ons in die Brief aan die Hebreërs die elfde hoofstuk:

„Deur die geloof is Henog weggeneem om die dood nie te sien nie, want voor sy wegneming het hy getuienis ontvang, dat hy God behaag het.

En dan lees ons ten slotte in die Brief van Judas die enigste woord wat van Henog bewaar gebly het:

„Kyk, die Here het gekom met sy heilige tienduisendtalle, om gerig te hou oor almal en al die goddelose te straf oor al hulle goddelose werke en oor al die harde woorde, wat hulle teen Hom gespreek het."

Ons sal erken dat dit maar min is wat ons van Henog weet. Oppervlakkig is dit maar weinig, maar innerlik is dit onnoembaar veel, as ons die woorde verstaan: „Henog het met God gewandel.

Ons is hier getuie van 'n seldsame geloof, anders sou dit nie afsonderlik in die Bybel genoem word nie. Hierdie geloof was in daardie dae 'n uitsondering.

Maar ons het nie alleen te doen met 'n seldsame geloof nie, maar ook met 'n besliste geloof. Hoewel Henog alleen gestaan het in sy geloof in God, het hy hom daarom nie geskaam nie, maar openlik daarvoor uitgekom.

En dan was sy geloof ook 'n volhardende geloof. Drie honderd jaar, drie eeue lang het Henog met God omgegaan.

Hoe het Henog dit so lang volgehou? Waar lê die geheim van sy volharding? Die antwoord is: „Henog het met God gewandel."

Verstaan ons daardie woord „wandel"? Ons voel almal iets vir die diens van die Heer, anders sou ons hierdie preek nie wil lees of hoor nie. Ons wil wel met die Heer omgaan, maar op ons tyd en ons manier. Ons volg ons eie weg, ons staan ook dikwels stil of dwaal van die Heer af weg. Ons dink nou aan so baie geloofsbelydenisse wat afgelê is met die begeerte om die Heer te volg en waarvan later so weinig tereg gekom het.

Broeder of suster durf ons met die hand op die hart sê, dat ons met die Heer wandel?

Sommige mense maak weer anders. Vir hulle gaan die wandel met God te langsaam. Op godsdienstige gebied het hulle geen geduld nie. Alles moet haastig gaan. Alle mense moet in een oomblik bekeer word. As dit nie gebeur nie of as die bekering later weer 'n mislukking word, dan is daar teleurstelling by die arbeider van die Heer. Die fout lê by die arbeiders. Hulle het nie by die Heer gebly nie, maar vooruit gehardloop. God hardloop nie, maar Hy wandel.

Wandel is gelykmatig rustig voortgaan. So het Henog gedoen. Hy het met die Heer gespreek en oorlê as met 'n vriend, Hom alles vertel en alles toevertrou.

Wandel met God is: glo in God, biddend omgaan met God.

Doen ons ook so?

Miskien sal iemand sê: Ek doen my plig, ek lees gereeld by Bybel, ek bid soveel keer per dag, ek gaan kerk toe as dit in my vermoë is.

Dit is alles baie mooi en goed, maar dit kan ook 'n vorm wees, ons kan dit doen sonder dat ons wandel met God.

Wandel met God is alles in ons lewe saam met die Heer doen.

As u u werk doen op die land of in die huis, in die werkplek of op die kantoor, op die skool of in die winkel of waar ook al, oorlê u daar met u God, het u Hom altyd voor oë?

As u na 'n fees gaan, gaan u dan saam met God? As u u kind straf, doen u dit saam met God? As u planne maak vir die toekoms, as u 'n groot beslissing in u lewe moet neem, doen u dit saam met God?

As u 'n sonde gedoen het, bely u dit die eerste voor God?

Dit is wandel met God.

Laat ons maar eerlik wees en erken, ons doen dit nie. Miskien sal iemand opmerk dat dit dikwels so moeilik is om elke dag en elke oomblik van ons lewe met die Heer te lewe. Die omstandighede en die mense met wie ons moet omgaan maak dit soms vir ons onmoontlik.

Broeder of Suster, denk aan Henog. In sy dae het mense geleef wat maar min of niks geglo het nie. Een van sy tydgenote was Lameg, 'n ruwe man, wat tot sy twee vroue, Ada en Silla gesê het, — „Voorwaar ek slaan 'n man dood wat my wond, en 'n seun wat my kwes, want Kain sal sewemaal gewreek word, maar Lameg sewe en sewentigmaal."

Te midde van sulke ruwe, haatdraende en goddelose familielede het Henog drie honderd jaar met God gewandel. Met die Psalmdigter het Henog kan uitroep:

„ Zoo ik niet had geloofd dat in dit leven,
„ Mijn ziel Gods hulp en gunst genieten zou,
„ Mijn God waar was mijn hoop, mijn moed gebleven
„ Ik was vergaan in al mijn smart en rouw."

Ons geloof kan ook so beproef word as die geloof van Henog. Ons omgewing en ons eie familie kan ons teenwerk, of bespot of vyandig wees. Tog moet ons getrou bly. So eensaam as Henog staan ons nie in die wêreld nie. Daar is altyd gelowiges om ons heen, wat met ons meevoel en ons ondersteun deur voorbeeld en gebed. As Henog getrou gebly het, dan kan ons dit ook doen.

Wat Henog so bekend gemaak het, was nie sy wandel met God nie, maar sy wegneming van die aarde, sonder dat hy gesterf het. Dit was 'n groot wonder. Ons vind dit die vernaamste in die lewe van Henog. Maar die Heer het anders geoordeel. By die Heer was die geloof van Henog die vernaamste. Daardeur het God hom die doodstryd gespaar en hom uit die aardse lewe dadelik oorgeplant in die hemelse heerlikheid, soos ons lees in die Brief aan die Hebreërs: „ Deur die geloof is Henog weggeneem om die dood nie te sien nie, want voor sy wegneming, het hy getuienis ontvang, dat hij God behaag het."

Henog is vir ons 'n belofte. As ons hier op aarde wandel met die Heer, dan sal ons eenmaal saam met Hom wees in die hemelse paradys."

Die Heer Jesus het gesê: „ Ek is die lig van die wêreld, wie My volg, sal sekerlik nie in die duisternis wandel nie, maar sal die lig van die lewe hê" (Joh. 8:12.)

Vir die Heer was die geloof van Henog die vernaamste, vir ons die wonderbaarlike wegneming van die aarde. En tog Broeder of Suster, is daar iets anders in die lewe van Henog wat baie vernamer is, nl., dit, dat God met Henog gewandel het.

Ja dit is die heerlikste boodskap uit die geskiedenis van Henog. Nie dat Henog met God gewandel het nie, maar dat God met Henog gewandel het, dat die ewige God Hom neergebuig het om met 'n nietige sondige mens om te gaan as met 'n vriend.

Broeder of Suster, ons is almal op reis na die ewigheid. Wandel ons alleen of gaan iemand met ons saam?

Eenmaal moet ons almal sterwe. Het u al nagedink wat die mense later van ons sal sê? Sal van ons alleen kan vertel word, hoe oud ons geword het en hoeveel kinders ons gehad het, of sal van ons ook kan gesê word: „ Hierdie Broeder of Suster het met God gewandel! "

Wij willen needrig Gode leven,
U volgens waar Gij ons geleidt
Ons U geheel ten offer geven
Met nooit volbrachte dankbaarheid
Getrouwe Leidsman, sal ons gade
Voleinder! laat door uwe kracht,
Het heerlijk werk van Gods genade
In ons ook eenmaal zijn volbracht.

AMEN.

# DS. A. J. BARGER

HIERONDER volg 'n kort lewenskets van die eerste predikant van die gemeente Witbank, destyds nog in kombinasie met die moedergemeente Middelburg.

Adriaan J. Barger is in Holland op 10 Julie 1885 gebore uit 'n regte predikantegeslag. Sy vader was die bekwame Amsterdamse predikant, ds. Evert Barger. Ook sy grootvader was predikant, sowel as 'n oom, ds. H. H. Barger van Utrecht, en verder ook verskeie neefs. Ook 'n



broer was predikant, terwyl van sy susters met predikante getroud was.

Ds. A. J. Barger het aan die Universiteit van Utrecht in die teologie gestudeer, en sy kerklike kandidaatseksamen aldaar in 1912 afgelê. In 1913 was hy proponent. Nadat hy 'n kort tydjie in Delfsharem as hulpprediker werksaam was, is hy in 1914 as predikant in Bovensmilde georden.

In 1917 is hy as hulpprediker na Johannesburg beroep. Deur oorlogsomstandighede kon hy eers op 6 Januarie 1918 afskeid van sy gemeente neem, en kon toe ook slegs deur oor Amerika te reis, Suid-Afrika bereik. In Johannsburg, waar ds. Brandt ook was, het ds. Barger nie lank gebly nie.

In 1919 is hy deur ds. Brandt op Middelburg bevestig. Hier het hy vir 18 jaar trou gearbei, en het hy die agting en liefde van sy gemeente in hoë mate geniet.

Ds. Barger was getroud met mej. Botha, en uit die huweik is twee seuns gebore. Die oudste seun is tans nog ouderling op Benoni, en was vroeër op Brakpan ouderling. Mev. Barger is tans mev. Viljoen en woon op Benoni.

Ds. Barger was 'n geliefde predikant van ons kerk, en elkeen wat hom ontmoet het kan getuig van sy vrome godsvrug, en sy innemende geaardheid. Hy het groot bekwaamhede gehad en was dan ook skriba van die Algemene Kerkvergadering vanaf 1927 tot 1937. Die „Kort Begrip", soos ons katkisasieboek bekend is, is nog steeds 'n „lewende" monument van ds. Barger. Miskien onthou almal van ons nie dat die opbrengs van die verkoop van hierdie boekie deur ds. Barger geskenk is, en vandag nog gaan ten bate van ons weeshuis.

In 1938 het ds. Barger 'n beroep aangeneem na Oos-Londen, maar hy kon daar slegs twee jaar dien, toe hy op tragiese wyse met sy motor verongeluk het op pad na huis van 'n diens af saam met ouderling Botha.

Sy stoflike oorskot rus in die kerkhof van Oos-Londen. Deur die kerk, wat hy so trou gedien het, word ds. Barger dankbaar onthou.

# DS. S. VERMOOTEN

'n Gedenkuitgawe oor die geskiedenis van Witbank-gemeente, sou nooit as volledig beskou kan word, as daar nie ook iets in staan van ds. S. Vermooten nie.

Om hom bekend te stel aan lidmate van ons gemeente, of selfs lidmate van enige ander gemeente van ons Kerk, is onnodig. Hoeveel lidmate is daar nie, selfs van ander Kerke, wat sal kan getuig van sy byna onvergelyklike talente as redenaar, en Verkondiger van die Boodskap van Jesus Christus. Dikwels beken mense dat hulle, as hulle vooraf weet dat ds. Vermooten oor die radio gaan preek, nie Kerk toe gaan nie, maar liewer tuis bly om na sy prediking oor die draadloos te luister.

Maar ds. Vermooten word nie alleen om hierdie rede deur lidmate van die Hervormde Kerk gewaardeer nie. Sy eienskappe as mens, sy nederigheid en Godsvrug, sy blymoedigheid, is almal kenmerke wat hom 'n geliefde Predikant gemaak het in al die gemeentes waar hy gestaan het. Baie van sy jonger kollegas in die Bediening sal kan vertel hoedat hulle in ds. Vermooten altyd 'n ware vriend en raadgewer gevind het, iemand na wie hulle selfs met vrymoedigheid kan gaan om vir hulle 'n preekbeurt waar te neem. Vir hom is geen moeite te groot, as dit vir hom maar enigsins moontlik is om die goeie Boodskap aan mense te bring nie.

Ds. Vermooten was die eerste Konsulent wat ons gemeente na afstigting gehad het: hy het die Voorbereidingsdiens waargeneem tydens afstigting; hy het ook die bevestiging van twee van die vyf Predikante wat die gemeente gehad het in die dertig jaar van sy bestaan, waargeneem. Sy bande met ons gemeente dateer dus vanaf die jare vroeg.

Ds. Vermooten het onlangs weens aftree-ouderdom sy emeritaat moes aanvaar, maar hy is onmiddellik weer deur die gemeente Losberg waar hy Predikant was, beroep. In daardie gemeente is hy tans nog Leraar, en doen hy nog met dieselfde ywer en liefde van vroeër, sy werk as Evangelie-dienaar.

# DS. P. W. ENNIS

## PERSOONLIKE HERINNERINGE

*Met innige waardering teenoor die skrywer, ds. D. F. Erasmus, word hierdie artikel oor 'n bekende figuur in ons kerk, hier geplaas.*

WANNEER ons aan ds. Ennis dink, rys daar in ons herinnering 'n skilderagtige figuur uit vervloeë dae op, 'n man wat sy kragte en gawes met voorbeeldige trou, toewyding en ywer aan ons kerk gewy het en daarom deur die nageslag nie vergeet mag word nie.

As ek my goed herinner, het hy in 1905 vanuit Oos-Transvaal (Ermelo) na Klerksdorp gekom. In hierdie gemeente het hy met vrug gearbei, totdat hy op gevorderde leeftyd in 1928 sy emeritaat aanvaar het. In 1932 is hy op Klerksdorp oorlede.

My eerste kennismaking met hom was by geleentheid van my bevestiging in die buurgemeente, Ventersdorp. Hy was een van die predikante wat spesiaal vir hierdie plegtigheid oorgekom het. Ons predikantetal was destyds nog baie klein, sowat 10 of 11. Ek is nie seker nie, maar ek meen dat hy ook een van die preekbeurte waargeneem het. Daarna het ek die voorreg gehad, want ons was in dieselfde Ring, om hom etlike kere te hoor preek. Sy preke, voorgedra met 'n forse, duidelike stem, was Skriftuurlik, saaklik en op die man af. Diepe erns het dwarsdeur sy preke gestraal en die hoorder het al gou onder die indruk daarvan gekom, dat hier 'n man met 'n bepaalde boodskap was wat dit met gloedvolle oortuiging en op eenvoudige, bevatlike wyse oorgebring het.

Sy krag en invloed het egter nie net in sy prediking gelê nie, maar veeleer in sy herderlike werk. Hy was by uitstek herder.

Sy gemeente was dan ook aan hom geheg. In die omgang was hy vriendelik en gesellig, sonder om gemeensaam te word. Hy het die kuns verstaan om op so 'n wyse met mense om te gaan, dat by die liefde wat hom toegedra is, die hoë agting vir hom as Evangeliedienaar steeds bewaar gebly is.

Hoe langer die dienstyd in sy gemeente geduur het, hoe meer het sy gemeentelede ook in hom hulle geestelike vader gesien. Ek onthou nog hoe vaderlik en vertroulik hy sy jong lidmate toegespreek en vermaan het. Dit was teen die einde van sy bediening. Ek het hom by geleentheid van 'n nagmaalsviering met die preukbeurte gehelp. Hy het die laaste tafel, waar die jong lidmate aangesit het, bedien. Elkeen het hy by name genoem en om die beurt vermaan. Soos hy dit gedoen het, was dit indrukwekkend.

Ds. Ennis se arbeid was weens die tekort aan predikante nie net tot Klerksdorp beperk nie, maar het 'n wye veld gedek, selfs tot in Suid-Rhodesië, waar sy nagedagtenis onder die ouer geslag seker nog in dankbare herinnering voortlewe. Met die apostel Paulus kon hy ook tereg getuig: „Dikwels op reis". En nou moet ons onthou dat die geriewe en tydbesparing van die hedendaagse motorkar destyds nog nie daar was nie.

Ds. Ennis was nie — wat genoem word — 'n teoloog nie, maar hy was 'n Skrifgeleerde, sy godsdiens was nugter en 'n saak van die hart, en omdat hy die vrees van die Here geken het, het hy probeer om die mense te oortuig. Hy was roepingsbewus as gesant en het nie versuim om tot versoening met God deur die bloed van Christus op te roep nie.

Ek het die voorreg gehad om hom op sy laaste siekbed 'n keer te besoek. Soos gedurende sy lewe, was hy ook aan die einde daarvan 'n voorbeeld van kinderlike en onwrikbare Godsvertroue. Hy het geweet in wie hy geglo het en die rots geken waarop hy gebou het. In volle vrede het hy in die vreugde van sy Here ingegaan.

D. F. ERASMUS, Snr.

Maart 1957.

# Mnr. J. H. H. Janson

MET die uittrede van mnr. Jan Janson as Administrateur van ons kerk onlangs, het eintlik 'n bepaalde era in die groei van ons kerk afgesluit. Vir ruim 28 jaar het mnr. Janson sy lewe gewy in diens van sy groot liefde, die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika.

Die ou garde sal nog onthou hoe moeilik dit gegaan het met die kerk se finansies in die jare toe mnr. Janson as Administrateur aangestel is. Vir diegene wie die voorreg al gehad het, en miskien nog mag hê om in die moderne kantore van ons kerk in die Generaal Andries Pretorius-gebou, wat aan ons kerk behoort, in te stap, sal dit moeilik wees om te glo dat dit nog maar enkele jare gelede was dat die Administra-

teur se kantoor gehuisves was in 'n kamer van die Pastorie op Dullstroom. Vanuit hierdie kantoor, dikwels sonder hulp van klerk of tikster, is vir baie jare die werk van Administrateur deur mnr. Janson gedoen. Vroeër jare het dit ook nog ingehou sulke pligte soos versending van „ Die Hervormer " e.d.m.

Dat mnr. Janson so lank gespaar is, en dat hy in staat gestel was om hom so uitstekend van sy taak te kwyt, is iets waarvoor die hele kerk dankbaar voel. Waar hy hom nou weer gaan vestig het op sy plaas te Dullstroom wil ons aan hom en sy eggenote die troue nabyheid van die Hemelse Vader toebid op die pad wat hulle nog moet gaan. Ook Witbank-gemeente is hom dankbaar vir wat hy gedoen het vir die kerk.

Mnr. Janson is 'n oom van die huidige predikant van die Gemeente, en 'n broer van hom, mnr. Boet Janson, was die eerste kassier van Witbank-gemeente. Daar is dus ruim rede vir hom hom om soms ook in die aande op sy plaas aan ons te dink.

Baie dankie, Oom Jan en Tant Nellie, en „ Beste Wense! "



**Br. W. J. Volschenk** (Skriba vir Registrasie en Lid Finansiële Kommissie.)



**Oudl. D. S. v. d. Merwe**



**Diaken O. J. van Wyk**



**Diaken H. P. van Nieuwenhuizen**



**Diaken H. C. Potgieter**

Die broeders wie se foto's hierbo verskyn kon ongelukkig nie teenwoordig wees met die neem van die foto van die Kerkraad nie.

Van Oudle. M. C. Pretorius en B. Venter, diaken Jan Hattingh en Br. H. P. van Nieuwenhuizen, lid van die Finansiële Kommissie, kon ons ongelukkig nie foto's betyds vir publikasie verkry nie.

HET U GEWEET?

Dat die Oud-Administrateur van ons kerk 'n Oom is van die huidige Predikant van ons gemeente?

Dat Ds. S. Vermooten die oudste diensdoende Predikant van ons kerk is?

Dat 'n seun van Ds. D. F. Erasmus, skrywer van die artikel oor Ds. Ennis, onlangs as predikant georden is in die gemeente Heilbron?

# VAN ORAL en ALLES en ALMAL

# EEN EN ANDER OOR DIE DORP WITBANK

## DIE GESKIEDENIS EN VOORUITGANG VAN WITBANK

WITBANK is aan die hoofpad na die Krugerwildtuin geleë, en is ongeveer 90 myl van Johannesburg en 60 myl van Pretoria af. Die dorp is 5,400 vt. bo seespieël en die klimaat is matig en verfrissend.

Die plaas waarop die dorp uitgelê is, was in die ou dae as Swartbos bekend, en het aan 'n sekere mnr. Jacob Taljaard behoort, wat, nadat hy tot die besluit gekom het dat die grond nie baie geskik vir landboudoeleindes is nie, dit aan 'n ou pionier van die dorp, mnr. Stanford, verkoop het.

Teen die einde van die agtiende eeu het 'n mnr. Stoddard mnr. Stanford se aandag daarop gevestig dat daar aanduidings van steenkoolneerslae op die plaas is, en nadat hierdie twee persone die saak verder ondersoek het, is mnr. Frank Wheeler opdrag gegee om 'n skag te sink.

Die eerste lae steenkool is sonder veel moeite ontdek, en mnr. Stanford het daarna die plaas insluitende die mineraleregte aan die Neumann-groep verkoop. As gevolg van die wit rotsriwwe wat in die omgewing van die mynskag uitgesteek het, is die naam van die plaas van Swartbos na Witbank verander.

Op hierdie tydstip het die steenkoolkoolmynbedrywighede in die Witbankgebied werklik begin, en 'n hele aantal ander skagte is in die omgewing deur die Transvaal and Delagoa Bay Investment Company Limited, en S.A. Coal Estates Limited, gesink.

Later het die Neumann-groep hulle belange aan die „ Corner House " verkoop, welke organisasie mynbedrywighede in Witbank onder die naam van Witbank Colliery Limited, in 1896 begin het. In 1898 het hierdie maatskappy ook gedeeltes van die plase Joubertsrust Nr. 16 en Uitspan van die Neumann-groep, en 'n gedeelte van Blesboklaagte van mnr. D. J. Malan gekoop.

Die oorspronklike dorpsgebied wat bekend gestaan het as Witbank, is in 1903 deur Witbank Colliery Limited uitgelê, en op 9 April 1906 is die eerste gesondheidskomitee vir die gebied saamgestel. Op 13 Mei 1910 is die status van die dorp tot dié van 'n stadsraad verhoog.

Op handelsgebied het die dorp vinnig vooruitgang gemaak, en vandag beskik Witbank oor 'n moderne besigheidssentrum wat aan al die vereistes van die publiek kan voldoen.

Op nywerheidsgebied is ook goeie vordering gemaak, en veral die swaar nywerhede het hulle in Witbank kom vestig. In hierdie verband dien veral Rand Carbide Limited, S.A. Cyanamid, Ferrometals Limited, Witbank Engineering, Dunn's Locomotive and Boiler Works, en Minerals Engineering Co. S.A. (Pty.), Limited, gemeld te word.

Vir Witbank het daar nou 'n nuwe tydperk in soverre dit nywerhede aanbetref, ingetree, waaruit nie net die plaaslike gemeenskap nie, maar ook die land as 'n geheel voordeel sal trek. Hierdie bewering word gemaak omdat Witbank met sy volop water en ryk steenkoolneerslae, waaruit baie neweprodukte vervaardig kan word, vanselfsprekend 'n belangrike rol in die toekomstige ontwikkeling van die land moet speel.

Wat behuising aanbetref, het hierdie sentrum ook op die voorgrond getree, en die gemeenskap kan daarmee spog dat hulle goedkoop, maar doeltreffende skemas onderneem het, wat vir die res van die Unie as voorbeeld kan dien.

Op Opvoedkundige gebied hoef Witbank vir geen ander dorp terug te staan nie, aangesien al die nodige fasiliteite vir opleidingsdoeleindes daargestel is, terwyl die godsdienstige aktiwiteite van die vroegste dae af tot vandag toe 'n prominente rol in die ontwikkeling van die dorp gespeel het.

Die gemeenskap word deur die volgende vername kerke bedien:—

Die Nederduits Hervormde of Gereformeerde Kerk, wat in 1919 'n selfstandige geemente geword het.

Die Nederduits Hervormde Gemeente wat in April 1927 van die Middelburg-gemeente afgestig het.

Die Gereformeerde Gemeente wat op 12 Desember 1931 'n afsonderlike gemeente geword het.

Die Metodiste Gemeente wat vanaf die dae tot Witbank nog 'n mynkamp was, dienste lewer.

Die Presbiteriaanse Kerk wat sy verskyning in Witbank aan die begin van hierdie eeu gemaak het.

Die Joodse gemeenskap wat in 1905 gestig is.

Die Church of the Province of South Africa, wat in 1905 na Witbank gekom het.

Die Rooms-Katolieke Kerk wat in 1921 sy verskyning gemaak het.

Verder is daar ook 'n gemeente van die Apostoliese Geloofsending en ander kleinere genootskappe.

Witbank is verder besonder bedrywig sover dit verenigings aanbetref, en hier bestaan tans, behalwe die kerklike verenigings, ook takke van die Transvaalse Onderwysvereniging, die S.A. Kuns en Kultuurvereniging (S.A.S. & H.), 'n Kultuurvereniging, die Reddingsdaadbond, Damesdienskring en die S.A. Vroue Federasie, onder wie se beskerming die Departement van

Onderwys, Kuns en Wetenskap, ook jaarliks 'n studieweek vir volwassenes reël.

Die verskillende liefdadigheids- en kultuurverenigings is almal in 'n skakelkomitee saamgesnoer, wat steeds 'n wakende oog oor die belange van die gemeenskap in die algemeen en die van die Afrikanerdom in besonder, hou.

Vir sport en ontspanning is ook voldoende voorsiening gemaak, en die Johann Van Riebeecksportstadion vergelyk goed met die beste sportvelde op die platteland.

Van 'n klein myndorpie het Witbank gegroei tot 'n dorp met 'n inwonertal van 8,500 blankes en 18,500 nie-blankes.

Witbank nooi u uit om besoek af te lê, en deel in die feesvreugde van die Nederduitsch Hervormde Gemeente.

A. F. DE KOCK,
Stadsklerk.

## MISKIEN WEET U DIT!

Daar sal seker vele van u wees vir wie dit ou nuus sal wees as u lees wat hier geskrywe staan. Dit is egter nodig dat ons ook kennis van die Kerk en die Gemeente se werksaamhede aan andere sal oordra wat dit miskien nie weet nie.

Om te begin:

Daar word baie keer in die Gemeente deur persone gekla oor die laat ontvangs, en ander aangeleenthede in verband met ons Kerkblad, ,,Die Hervormer." Ons deel net een en ander hieromtrent mee met die vertroue dat elke gemeentelid, as daar miskien dinge is wat ons ontevrede laat voel, eers sal nadink voordat kritiek uitgeoefen word.

,,Die Hervormer" word gedruk deur die pers van die Nederduitsch Hervormde Weeshuis op Krugersdorp. In vroeër jare was al die drukwerk van die Kerk gedoen deur drukperse aan wie groot bedrae geld deur die Kerk uitbetaal was. Die huidige Administrateur van die Kerk, mnr. A. B. v. N. Herbst, wie ook huisvader van die Weeshuis is, het enkele jare gelede met die Direksie van die Weeshuis saam begin aan die opbou van 'n drukpers wat al die Kerklike drukwerk kon doen. Die doel was verder om aan kinders in die Weeshuis die geleentheid te bied om opgelei te word as vakkundiges wat hulle plek in die lewe kon inneem. Benewens die drukwerk aan ,,Die Hervormer" is die Weeshuispers ook drukkers van ,,Die Almanak," en byna alle ander drukwerk wat in die Gemeentes benodig word, soos Sondagskoolroosters, e.d.m.

Die Redakteur van ,,Die Hervormer," ds. J. G. M. Dreyer, is predikant van die groot Gemeente van ons Kerk op Potchefstroom. Sy werk as Redakteur doen hy, naas vele ander kerklike pligte, slegs in deeltydse hoedanigheid. Redakteurs van ander blaaie met so 'n groot sirkulasie as ,,Die Hervormer" (22,000 intekenare) is verreweg meestal voltyds betaalde amptenare, wat hulle volle aandag kan wy aan die blad. Dat ds. Dreyer hierdie belangrike werk kon doen, tesame met die Redaksielede, wie ook almal in ander betrekkings en gemeentes staan, met gepaardgaande verantwoordelikhede, eis boekdele van dank en lof aan hom en aan hulle. Die Redaksielede woon nie almal naby aan mekaar nie, en die hou van vergaderinge sou groot kostes meebring. Daarom word baie van die werk deur middel van korrespondensie afgehandel, en dit is te begrype dat hierdie omstandighede baie moeilikhede meebring.

Enigeen wat iets weet oor die samestelling van 'n blad sal ook verstaan watter moeilikhede die nasien van proewe en die gereelde opstel van 'n groot blad soos ,,Die Hervormer" met sy verskillende rubrieke maandeliks oplewer. Dikwels moet die Redaksie ook nog sukkel om bydraes te kry, en ook dit moet noodwendig vertraging veroorsaak. Wanneer eenmaal al die artikels ontvang is, en deur die Redaksie gerangskik is, wanneer die lees van proewe afgehandel is en korreksies aangebring is, word die blad in die Weeshuispers finaal gedruk vir versending na die Gemeentes.

Omdat daar in vroeër jare met die aflewering van ,,Die Hervormer" oneindig veel moeilikheid ondervind is deurdat bv. gemeentelede van adres verander en nooit die kantoor in kennis stel nie, is daar 'n paar jaar gelede besluit om ,,Die Hervormer" deur die gemeentes self te laat versprei. Die volledige oplaag word nou na 'n kolporteur of boekverspreider aan wie hierdie plig opgedra is in elke gemeente, gestuur. Hierdie persoon, in die geval van ons gemeente, ouderling J. P. J. Coezer, moet dan sorg dra dat elke diaken die aantal eksemplare kry wat vir sy wyk nodig is. Die ongeluk is egter dat daar baie keer vakatures in 'n wyk is, of dat die diaken sy eksemplare nie kom haal nie en al sulke omstandighede. Dit is verder natuurlik veral in plaaswyke, met lang afstande, dikwels moeilik vir die kerkraadslid om onmiddellik by ontvangs na alle lidmate in die wyk te ry net vir die doel van aflewering van die blad. Daarom is daar reëlings getref dat die boekverspreider na gemeentelede wie dit versoek, ,,Die Hervormer" per pos versend. Hoeveel werk dit maandeliks meebring kan 'n mens eers reg begryp as 'n mens 'n keer kon kyk wanneer ,,Die Hervormer" arriveer en die werk gedoen moet word. Wanneer ons as gemeentelede soms 'n bietjie ongeduldig word oor die haakplekkies wat voorkom, kan ons gerus 'n oomblik nadink oor al die opofferinge wat gedoen word deur mense om hierdie puik blad vir ons beskikbaar te stel. Hou daarby in gedagte die mooi kwali-

teit papier waarop die blad gedruk word, die interessante leesstof, en al die ander goeie wat ons daarin kan vind, en u sal toegee dat die bedraggie wat ons jaarliks betaal vir ons Kerkblad 'n baie geringe vergoeding is vir veel arbeid en sorg. Dink ook met trots daaraan dat hierdie blad gedruk word deur ons eie Weeshuis-pers, en dan het ons nog meer rede om ons griewe te vergeet, en getroue intekenare te bly.

'n Ander groot onderneming van ons Kerk wat by die Weeshuis sy oorsprong gevind het, en wat ook bedoel was om aan inwoners van die Inrigting geleentheid te bied om as vakmanne opgelei te word, is die N.H.W.-bouers, 'n boukontrakteursonderneming wat reeds verantwoordelik was vir die oprigting van 'n groot aantal kerke en sale in gemeentes van ons Kerk.

'n Mens wonder soms of alle gemeentelede ook nog kennis dra van die feit dat u by die boekverspreider van die gemeente alle boeke kan verkry, nie alleen Bybels en Christelike lektuur nie, maar ook ander lektuur, vanaf boekies vir die kleuters, tot romans en watter soort lektuur u ookal in belangstel. Die predikant en Kerkraadslede stel hulle ook ten doel om u te adviseer in u keuse van boeke vir u kinders en uself. As u dus 'n geskenk vir u vriend wil gee of vir u kinders, dink in die vervolg aan 'n goeie boek en doen navraag by die boekverspreider. Die gemeente verdien hiermee ook nog 'n kommissie wat natuurlik gaan om ons uitgawes te bestry. Indien u nog verdere inligting oor boeke wil hê word dit by u sterk aanbeveel om die H.A.U.M.-uitgewers Maatskappy, Bureaulaan 19, Pretoria, waarin ons Kerk 'n belang het, te raadpleeg.

U lees elders in hierdie blad van Voortrekker Tehuis, 'n koshuis vir mansstudente by die Universiteit van Pretoria. U belangstelling vir hierdie inrigting, waar moontlik in die toekoms nog 'n kind of kleinkind van u kan tuisgaan, word baie ernstig aanbeveel en gevra. Die Universiteit van Pretoria, die grootste Afrikaanse universiteit in die land, behoort ons almal na aan die hart te lê, nie alleen omdat die predikante van ons Kerk daar opleiding ontvang nie, maar ook omdat sovele van ons plattelandse kinders daarheen gaan om hulle te bekwaam vir hulle loopbane. Terloops kan ons net hier vermeld dat die bekende professor dr. S. P. Engelbrecht, wie ook die een hoeksteen van ons Kerk hier in Witbank gelê het, onlangs afgetree het as professor. 'n Groot eer het hom te beur geval toe aan hom by sy uittrede 'n beurs toegeken is vir navorsingswerk in die geskiedenis, in oorsese lande. Hy was vir baie jare Dekaan van ons Teologiese Fakulteit, en is natuurlik landswyd en oorsee bekend as geskiedskrywer.

Nog 'n bekende Professor van ons Kerk, en wêreldbekende kenner van die Ou Testament, prof. dr. B. Gemser, het ook onlangs afgetree, en ook hom het 'n sonderlinge eer te beurt geval toe hy benoem is as Professor aan 'n Universiteit in Nederland. In die persoon van prof. dr. J. H. Greyvenstein, tans nog woonagtig in Pretoria, nadat hy enkele jare gelede afgetree het, het die Kerk se Teologiese Fakulteit nog 'n beminde en vermaarde leermeester van studerende predikante gehad, wie se invloed op die karaktervorming van talle studente nog lank onthou sal word. Aan hierdie emeritus-professore is ons Kerk veel dank verskuldig, en ook ons gemeente wil by ons Feesviering aan hulle hulde bring, en hulle seën toewens, tesame met hulle huisgesinne, vir die lewensjare wat hulle nog mag geniet.

Die huidige Dekaan van die Teologiese Fakulteit is prof. dr. H. P. Wolmarans, wie reeds vir baie jare sy groot kennis oorgedra het aan 'n groot aantal studente. Die ander huidige professore is prof. dr. E. S. Mulder, prof. dr. A. S. Geyser, prof. dr. B. J. Engelbrecht, prof. dr. A. D. Pont en prof. dr. A. van Selms. Dr. P. S. Dreyer, vroeër predikant van ons gemeente, het as Lektor in die Wysbegeerte 'n deel aan die opleiding van toekomstige predikante in hulle voorbereidende jare. Aan al hierdie professore, en aan ons toekomstige predikante, wat 'n moeilike kursus moet voltooi, bring die Gemeente Witbank met sy Feesviering hartlike wense en groete oor. Met vrymoedigheid versoek ons u steun, wanneer dit ook al mag gevra word, vir ons Teologiese Fakulteit, vir Voortrekker Tehuis, en vir die Universiteit van Pretoria.

Ons Kerk het in Suid-Afrika nie alleen nie, maar ook in gebiede buite ons land, 'n plig om te vervul. U weet natuurlik van die Gemeentes van ons Kerk in Suidwes-Afrika, Rhodesië, Kenia, Tanganjika en Angola. Al hierdie gemeentes en ook andere in Kaapland, Natal en die O.V.S. wat onder moeilike omstandighede met veel opofferings werk aan die bou van ons Kerk in Afrika, verdien die daadwerklike belangstelling en steun van gemeentes en lidmate wat meer bevoorreg is.

Mag ons nogeens onder die aandag van ons gemeente bring die werk van die Ondersteuningsraad van ons Kerk wat veral in Johannesburg met 'n groot en moeilike taak te doen het t.o.v. die opheffing van verdwaalde en gevalle lidmate? Ons kan as gemeente en as lidmate meehelp aan hierdie noodsaaklike en moeilike werk deur ons ondersteuning van die Transvaler se Kersfeesfonds, waaromtrent u besonderhede kan verkry by u Kerkraadslede.

'n Nuwe terrein wat ons Kerk daadwerklik betree het in die afgelope jare, is die Evangelisasie onder nie-blankes. Dit sal goed wees as

elke gemeentelid homself of haarself op hoogte bring van wat die doelstellinge en metodes van ons Kerk in hierdie verband is. 'n Volledige uiteensetting daarvan kan hier ongelukkig nie gegee word nie, maar dit is 'n aangeleentheid wat seker die belangstelling van elke gemeentelid moet vra, en inligting hieroor, sodat u ook daarin kan meewerk, kan u verkry by u Ouderling of Predikant.

Om redes aan te voer waarom die Weeshuis, die Oue Tehuis en ander dergelike inrigtings van ons Kerk u belangstelling en steun altyd moet hê is seker 'n onnodige taak. Elke lidmaat van ons gemeente sal dit seker wel vanself weet dat die mense wat gehuisves word in hierdie inrigtings die liefde verdien van elkeen van ons wat meer bevoorreg is.

Die Goeie Gewer was goed vir ons gemeente, en bewys Sy seën vandag ook nog aan ons in ons gemeentewerk. Laat ons as gemeente in hierdie dae van vreugde dan ook ons oë vir 'n oomblik op die wyer grense van ons taak en plig rig, en laat ons ons medewerking gee daar waar ons hulp nodig is, in al die vertakkinge van die werk van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika.

## DIE HUISVESTING VAN ONS STUDENTE

**PROF. DR. B. DE LOOR**

ONGEVEER twintig jare gelede het hy 'n paar predikante die gedagte ontstaan dat dit goed sou wees as die Ned. Hervormde Kerk ook 'n koshuis vir die studente aan die Universiteit van Pretoria sou hê, waar dan teologiese studente van die kerk en ander studente kon tuisgaan, en waar 'n kerklike invloedsfeer gestig kon word. Die gedagte is in Januarie 1940 gerealiseer toe die geleentheid hom voorgedoen het om die koshuis bekend as ,,Buxton Hostel" van die Engelse kerk aan te koop. Dadelik is 'n bestuur van direkteure aangestel en besluit om die inrigting te verdoop na ,,Voortrekker Tehuis."

Die begin was maar moeilik en die voortsetting van die werk ook. Die koopsom en alle kapitaal benodig vir die uitrusting moes geleen word. Daarby het die feit dat die wêreldoorlog die jaar in al sy ellende losgebars het die gang van sake nog verder bemoeilik. Desondanks het die bestuur daarin geslaag om in 1941 'n lening te verkry vir die bou van die ,,Hoofgebou", en 'n kombuis en Matrone-afdeling. In 1945 is nog 'n anneks bygekoop en kon die totale aantal studente wat gehuisves word tot 133 verhoog word, waar dit vandag nog staan.

Voortrekker het in sy sewentienjarige bestaan sy invloed in die kerk al laat geld. Nie minder as 65 van die diensdoende predikante van die kerk was inwoners van Voortrekker gewees. 'n Veel groter aantal nie-teologiese studente het vir die gehele of gedeeltelike graadkursus enkele jare in die tehuis ingewoon, en het daar blywende invloed ondergaan en vriendskapsbande gevorm. Hulle laat hulle al in die kerklike en maatskaplike lewe geld. Dis 'n onbegonne taak—en onbillik—om sommige van die vroeëre inwoners by name te noem. In die kerkalmanak is in die lys van diensdoende predikante, die predikante wat vanaf 1942 bevestig is, behalwe tien, almal ou Voortrekker Tehuis inwoners.

Maar waarom is dit van belang om die groot verantwoordelikheid van 'n studentekoshuis te onderneem en die swaar verpligtings daaraan verbonde te dra? Die antwoord is eenvoudig: In die eerste plek is daar 'n tuiste vir ons teologiese en ander studente, waar hulle kerkbewus kan bly. Want dikwels gaan jongmense wat alleen hulle pad moet loop en privaat loseer vir die kerk verlore. Een van die moeilikste take van die studenteouderling is die opspoor van studentelidmate wat privaat loseer.

In die tweede plek het die ondersoek wat die laaste drie jare aan die Universiteit Pretoria gedoen word na die vordering van eerstejaarstudente weer ondubbelsinnig vasgestel dat eerstejaarstudente wat by hulle ouers of in koshuise inwoon beter presteer in die eksamens as studente wat privaat loseer.

Voortrekker Tehuis worstel egter nog met baie moeilike probleme. 'n Groot gedeelte van die huisvesting is oud en vervalle en moet hoogsnoodsaaklik vervang word. Die kapitaal hiervoor benodig, kan nie uit lopende inkomste verkry word nie.

Met dankbaarheid is verneem dat die H.E. Algemene Kerkvergadering onlangs 'n klein begin gemaak het deur te besluit om 'n heffing op die gemeentes te lê om sodoende in drie jaar tyd 'n bedrag van £10,000 vir herstel- en onderhoudwerk beskikbaar te hê.

Waar baie van ons leiers in die kerk en ook buite die kerk in die maatskappy gedurende hulle studentetyd inwoners van Voortrekker was of is of nog sal wees, is die belangstelling van die gehele kerk in die inrigting onontbeerlik en moet die tehuis deur die hele kerk ondersteun en gedra word.

Nota: *Prof. dr. B. de Loor is professor aan die Universiteit van Pretoria. Vanaf die oorname van Voortrekker Tehuis deur ons kerk was hy huisvader, behalwe vir enkele maande toe die Oud-Administrateur, mnr. J. H. H. Janson, waargeneem het. Aan die einde van 1956 het prof. de Loor as huisvader afgetree, en in sy plek is 'n vorige predikant van ons gemeente, dr. P. S. Dreyer, benoem.*

*Benewens hierdie groot werk wat prof. de Loor vir ons kerk gedoen het, is hy reeds vir baie jare voorsitter van die Finansiële Kommissie van die kerk.*

# KERKREGERING IN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

AAN my is gevra om 'n beknopte samevatting en oorsig te gee van die Kerkregering soos dit aangetref word in die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika. Dit spreek vanself dat sodanige verhandeling, indien dit saamvattend en beknop moet wees, hoogstens 'n geraamte van die posisie kan bevat en nie al die verskillende takke van die Kerklike Regering in fynere besonderhede kan omskryf nie.

In die Hervormde Kerk van Afrika vind ons die hoogste gesag beliggaam in die Algemene Kerkvergadering. Hierdie hoogste vergadering van die Kerk moet minstens een keer in drie jaar in gewone sitting byeen kom. Die vergadering kan natuurlik ook andersins in buitengewone sitting byeenkom maar dit bly dan steeds 'n buitengewone geval. Die normale is dat hierdie vergadering een keer in elke drie jaar byeenkom om alle sake rakende die belange en welvaart van die Kerk in sy geheel te bespreek en daaroor te beraadslaag. Verder moet die Algemene Kerkvergadering leiding gee en alles doen wat die lewe en die werk van die Kerk bevorder en in besonder moet die vergadering opsig hou, regspreek ooreenkomstig die bepalings van die opsig, en moet ook teen die owerheid en die volk van die Evangelie van Jesus Christus getuig.

Hierdie hoogste gesag in die Kerk word gevorm onder ondere deur die diensdoende predikante van die Kerk, deur hoogstens twee afgevaardigdes van elke Gemeente van wie minstens één 'n ouderling moet wees en deur die Hoogleraars in die Godgeleerdheid wat verbonde is aan die teologies fakulteit van die Kerk by die Universiteit van Pretoria, en verder deur sekere ander persone wat egter alleen adviserende stem op die vergadering het. Soos gemeld het hierdie vergadering die hoogste gesag en is dit ook die liggaam tot wie daar laastens ge-appélleer kan word in verband met uitsprake wat deur ondergeskikte liggame in die Kerk gegee mag wees.

Wanneer die Algemene Kerkvergadering nie in sitting is nie word sy werk verrig deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering wat bestaan uit ses gekose predikante en nege ouderlinge soos gekies deur die Algemene Kerkvergadering in gewone sitting. Hieruit blyk duidelik die beginsel wat nog altyd in die Kerk gehandhaaf is, naamlik dat die Kerk inderdaad deur die ouderlinge geregeer moet word. Hierdie liggaam, bekend as die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, het die taak om namens die Kerk te spreek en te getuig in alle voorvallende sake wanneer die Algemene Kerkvergadering nie in sitting is nie en verder om kandidate tot die heilige diens van predikant toe te laat en om die besluite van die Algemene Kerkvergadering uit te voer en af te handel en om toesig te hou oor andere rade en liggame wat in die Kerk is.

Daar bestaan 'n geskrewe wet en bepalings wat van tyd tot tyd deur die Algemene Kerkvergadering verander of gewysig kan word en wat dien om sake in die Kerk behoorlik in orde te hou en die nodige liggame, Gemeentes en vergaderings se werkswyse en optredes te reguleer en te bepaal.

Die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, wat minstens een keer elke drie maande moet vergader, die rapporteer by elke algemene Kerkvergadering oor wat hy gedoen het in die drie jaar wat verstryk het vanaf die vorige Algemene Kerkvergadering.

Bo en behalwe die H.E. Kommissie van die Algemene Kerkvergadering bestaan daar ook sekere statutêre rade en ook organe van bystand.

Die statutêre-rade, dit wil sê die rade wat deur die Wet van die Kerk in die lewe geroep is, is die volgende:—

(a) Raad van Finansies,

(b) 'n Kuratorium,

(c) 'n Pensioenraad, en

(d) 'n Raad van Regsadvies.

Al hierdie rade wat bekend is as die Statutêre Rade is ondergeskik aan die Algemene Kerkvergadering, en derhalwe ook aan die H.E. Algemene Kommissie. Die Raad van Finansies wat die belangrikste Statutêre-raad is en wat ook bekend is as 'n orgaan van bystand, is bevoeg om vaste goed te verkry en te vervreem, te verbind en te beswaar op sulke voorwaardes as wat die Raad mag goeddink en om skulde te maak, lenings aan te gaan en sekuriteit daarvoor te verskaf; dit wil sê die Raad van Finansies het tot taak om sorg te dra dat in die Kerk, ook ten opsigte van die stoflike, alles ordelik en Christelik sal geskied, en by die behartiging van hierdie vertrouingsplig moet die Raad handel soos dit 'n goeie huisvader betaam. Hierdie Raad, soos reeds gemeld, is ondergeskik aan die H.E. Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en moet van tyd tot tyd verslag doen aan hierdie Kommissie en moet natuurlik aan die einde van 'n periode van drie jaar ook volledig verslag doen aan die Algemene Kerkvergadering. Die uitvoerende beampte van hierdie raad van finansies is die Administrateur en die Raad tree regssins deur die Administrateur op. Die benoeming van die Administrateur geskied inderdaad deur die Raad van Finansies, maar die benoeming

moet bekragtig word deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering.

Die opleiding van predikante van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika geskied aan die Universiteit van Pretoria, alwaar daar 'n Teologiese Fakulteit van die genoemde Kerk is. Die tweede orgaan van bystand of statutêre-raad is dan ook 'n kuratorium vir die teologiese opleiding en hierdie orgaan of raad is in die lewe geroep om die Algemene Kerkvergadering by te staan vir die opleiding en vorming van die dienaars van die Woord, dit wil sê die predikante. Hierdie raad of Kuratorium bestaan uit sewe lede waarvan minstens vyf predikante is en wat telkens deur die Algemene Kerkvergadering benoem word. Indien daar intussen 'n vakature op die Kuratorium ontstaan dan word sodanige vakature deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering aangevul.

Bo en behalwe die toesig by die opleiding en vorming van predikante, het die Kuratorium ook die taak om professore en ander dosente in die Teologie te benoem en om die benoeming aan die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering vir bekragtiging voor te lê en nadat dit bekragtig is word sodanige benoeming deurgestuur aan die Universiteit vir afhandeling. Hierdie Kuratorium moet ook toesig hou op die onderwys en diee lewenswandel van die professore en ander dosente, en op die vordeding en gedrag van die studente.

Die Kerk het 'n sekere pensioenskema in die lewe geroep en teneinde hierdie skema behoorlik te beheer en te administreer is die Pensioenraad in die lewe geroep, wat ook deur die Algemene Kerkvergadering aangewys word en wat hulle opdrag en taak moet verrig onder toesig van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. Die Pensioenraad moet toesig hou oor die nalewing van die pensioenvoorskrifte en moet die fondse beheer en administreer en die uitbetalings daaruit doen, en verder moet die pensioenraad natuurlik alle opdragte van die Algemene Kerkvergadering, wat hulle werk raak, uitvoer.

Die laaste statutêre-raad is die raad vir regsadvies wat bestaan uit vyf lede wat deur die Algemene Kerkvergadering op sy gewone vergaderings benoem word.

Hierdie raad moet advies uitbring oor alle sake wat die Algemene Kerkvergadering of die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering na hom verwys. Hieruit blyk dit duidelik dat gewone lidmate van die Kerk of Gemeentes nie sonder meer die genoemde Raad vir Regsadvies kan nader nie, maar advies word alleen gegee indien dit versoek word deur óf die Algemene Kerkvergadering óf die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, en indien enige Kerklike liggaam of raad of kommissie regsadvies nodig het in verband met die Wet en bepalings van die Kerk, moet hulle die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering nader om deur die kommissie die nodige advies te bekom, dit wil sê indien die kommissie nie die nodige advies self kan verskaf nie.

Die Kerk is verder ge-organiseer en bestaan inderdaad uit ongeveer 200 Gemeentes wat elkeen afsonderlik eiendomme mag verkry, fondse mag ophou en daaroor mag beskik na eie goeddunke en wense, mits dit geskied binne die raamwerk van die Kerkwet en Regulasies. Die Gemeente kies 'n Kerkraad wat bestaan uit ouderlinge en diakens en die predikant van die Gemeente wat saam 'n Kerkraad vorm wat beide die geestelike en stoflike belange van die Gemeente moet bevorder en behartig.

Vir betere be-arbeiding en toesig is die Gemeentes weer in ringe verdeel. Elke ring bestaan uit 'n aantal Gemeentes wat min of meer in 'n geografiese eenheid geleë is, maar die grense van die Ring word nie noodwendig deur geografiese omstandighede bepaal nie. Die Algemene Kerkvergadering kan meer Ringe skep of kan ringe verdeel in meerdere Ringe en kan sodoende 'n Ring groter of kleiner maak. Na afloop van die jongste Algemene Kerkvergadering, wat gehou is te Pretoria van 7 Maart 1957 tot en met 21 Maart 1957, is daar sestien Ringe in die Kerk en dan is daar ook nog 'n aantal Gemeentes wat buite die Ringsverband val en wat direk resorteer onder die H.E. Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. Daar is inderdaad by die jongste Algemene Kerkvergadering twee nuwe Ringe geskep, maar een Ring is ook opgehef sodat die vyftien Ringe wat voorheen bestaan het vermeerder is na sestien Ringe. Elke Gemeente wat binne so 'n Ring resorteer die stuur, deur middel van sy Kerkraad, 'n afgevaardigde na die vergadering van die Ringe wat minstens een keer per jaar moet bymekaar kom. Hierdie Ringsvergaderings bestaan uit die predikante van die Gemeentes wat binne die Ring resorteer en ook deur twee afgevaardigdes van elke Gemeente wat binne die Ring resorteer, van wie een minstens 'n ouderling moet wees. Op hierdie Ringsvergadering, wat alleen sake behartig van die Gemeentes wat binne sy resort val, word daar 'n Ringskommissie gekies wat namens die Ringsvergadering optree wanneer die Ringsvergadering nie in sitting is nie. Daar kan natuurlik ook buitengewone Ringsvergaderings belê word, maar die gewone vergaderings moet een keer per jaar plaasvind nadat daar

kennis daarvan gegee is in „Die Hervormer" wat die offisiële orgaan van die Kerk is. Dit is dan ook die plig van die Ringsvergadering en wanneer hulle nie in sitting is nie, die Ringskommisse, om toesig te hou en toe te sien dat dit ordelik in die Gemeentes aangaan en dat die geestelike en stoflike belange van die Gemeentes behoorlik behartig word.

Behalwe hierdie Rade en Kommissies hierintevore omskryf en na verwys is daar ook nog ander organe wat bystand verleen soos die Diakonale-raad, die Nederduitsch Hervormde Sustersvereniging, die Nederduitsch Hervormde Jeugvereniging, die Ondersteuningsraad en dergelike instellinge.

Al hierdie verenigings, liggame, rade en kommissies vorm saam die organisme waardeur die Kerk sigbare werk lewer.

Om nou op te som moet dit nog gemeld word dat die Kerklike opsig as volg uitgeoefen word:—

(i) Deur die Kerkraad oor die lidmate en ampsdraers van die Gemeente;
(ii) Deur die Ringsvergadering oor die Gemeentes en ampsdraers binne sy resort, en
(iii) Deur die Algemene Kerkvergadering oor die Gemeentes en die ampsdraers.

Daar is ook die Kerklike tug wat ten doel het om die beheer en lewenswandel in die Gemeentes van die Kerk suiwer te hou, om te voorkom dat die sakramente ontheilig word en om die goeie orde en vrede in die Gemeente, en sodoende in die Kerk in die algemeen, te bewaar. Die Kerklike tug word uitgeoefen deur die Kerkraad oor die lidmate van die Gemeente; deur die Kommissie van die Ringsvergadering oor die ouderlinge en diakens en deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering oor die predikante, die professore en dosente in die Teologie. Die Kerkraad, die Kommissie van die Ringsvergadering en die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering het dus ook regsprekende gesag om sodoende die Kerklike tug behoorlik uit te oefen en toe te pas.

Daar word ook behoorlik voorsiening gemaak in die Kerkwet vir appélreg en so het 'n persoon wat deur 'n Kerkraad verhoor is, 'n reg van appél na die Ringskommissie en vandaar na die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering. Net so het iemand wat deur die Ringskommissie verhoor word die reg van appél na die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en indien iemand deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering verhoor word dan het hy die reg van appél na die Algemene Kerkvergadering en kan dan selfs vir dié doeleinde 'n buitengewone Algemene Kerkvergadering onder sekere voorwaardes laat byeenroep.

Ek vertrou dat die voorafgaande 'n beeld gee oor die regering in die Kerk en hoe die verskillende Kerklike instansies en liggame in mekaar sit en wat elkeen se besondere taak en werk is. Dit spreek vanself dat daar oor die taak en werk van byvoorbeeld die ondersteuningsraad, die Sustersvereniging en dergelike liggame, nie in hierdie kort artikel uitgewy kan word nie.

W. L. VAN ECK,
Ouderling-lid van die Kommissie
van die Algemene Kerkvergadering.

*Ouderling van Eck is prokureur van beroep, en dien al vir etlike jare as lid van die Hoog-Eerwaarde Algemene Kommissie. Sy belangstelling in, en kennis van ons kerk en sy regering is van groot waarde gewees vir die afgelope jare, en die gemeente van Witbank dank hom vir hierdie uiteensetting.*

# DIE DOEL VAN DIE KERKLIKE JEUGWERK

DIE DOEL van die Jeugwerk van ons kerk groei uit sy grondslag, nl., die Heilige Skrif, die Woord van God. God is dit wat 'n opdrag daartoe gegee het en in Sy Heilige Boek laat vaslê het. God is dit wat vanuit hierdie grondslag deur die werking van die Heilige Gees, die Jeug en kinders bring na die doeleinde wat hy daarmee beoog.

Ons gaan egter nie nou breedvoerig in op die grondslag nie, ons wil uitsluitlik spreek oor die doelstelling. Om u herinnering egter te wek vir die grondslag, noem ons net weer 'n paar van die vele direkte en indirekte bewysplekke in die skrif vir die kerklike jeugwerk. Deut. 6 vs. 20: „ As **jou** seun jou later vra en sê: Wat beteken die getuienisse en die insettinge en die verordeninge wat die Here onse God julle beveel het, dan **moet** jy vir jou seun sê: Ons was slawe van Farao in Egipte, maar die Here het ons deur 'n sterk hand uit Egipte uitgelei . . ." By die verbondsluiting van Abraham, en al die hernuwinge daarna deur Moses heen tot by die Nuwe Testament is die kind en die Jeug daarby betrokke. Al die geskiedbeskrywing in die Ou Testament het die doel om op te voed en te vorm. Dis nie om sigselfswil geskrywe nie, „ Want alles wat van te vore geskrywe is, is vir ons lering van te vore geskrywe, sodat ons deur geduld en bemoediging van die skrifte hoop kan hê." Die bedoeling van dit alles is

om vir die Here 'n toegeruste volk te berei. (Luk. 1 vs. 17). Van hieruit nes by die 10 Gebooie word die volk geroep tot gehoorsaamheid en trou teenoor God, sodat Hy Sy werk met hulle kan voortsit en hulle kan bring tot die groot doel. Al die ander Ou Testamentiese boeke het die opvoedkundige (didaktiese) doel. Alles is gemik daarop om die volk te vorm tot gebondenheid in liefde, geloof en trou en gehoorsaamheid. En die Jeug is daarby altyd ingesluit. Deut. 6 vs. 7: „ EN jy moet dit jou kinders inskerp en daaroor spreek as jy in jou huis sit, en as jy op pad is, en as jy gaan lê, en as jy opstaan."

Ook in die Nuwe Testament vind ons die grond vir ons jeugwerk, in die groot dade van God soos Hy dit laat opteken het deur Sy Apostels en Evangeliste. Die groot daad van God waaroor die hele Nuwe Testament dit het is die gawe van Sy Seun Jesus Christus. Dieselfde Jesus het in die Evangelie wat Hy gebring het die opdrag aangaande Sy Jeug en kinders gegee. „ Laat My lammers wei ". (John. 21 vs. 15.) „ Laat die kindertjies na My toe kom en verhinder hulle nie, want aan sulkes behoort die koninkryk van God." (Mk. 10.)

In Kapernaüm waar die dissipels twis oor die vraag wie van hulle die grootste sal wees, neem Jesus weer 'n kind, laat hom tussen hulle staan, slaan Sy arms om hom en sê vir hulle: „ Elkeen wat een van sulke kindertjies ontvang in My naam ontvang My ". En toe in Matth. 21 vs. 15 en 16: „ Die owerpriesters en skrifgeleerdes die wonderse sien wat Hy gedoen het, en die kinders wat in die tempel uitroep en sê: „ Hosanna vir die Seun van Dawid! " was hulle verontwaardig en sê vir Hom: „ Hoor U wat hulle daar sê? " En Jesus antwoord hulle: „ Ja, het julle nooit gelees: Uit die mond van die klein kinders en suigelinge het U vir U lof berei nie? " In Matth. 18 vs. 6 spreek Christus 'n verskriklike oordeel uit oor elkeen wat 'n gelowige kind tot 'n val bring, d.w.s., losmaak van Christus. Opdragte soos die in Mark. 16 vs. 15, sluit die Jeug ook in: „ Gaan die hele wêreld in en verkondig die Evangelie aan die ganse mensdom ". Die doopbevel van Matt. 28 vs. 18 sluit die kinders in en het ook 'n leerbevel: „ En leer hulle om alles te onderhou wat Ek julle beveel het." En as ons dan as jeug deur hierdie onwankelbare woorde en uitsprake van God oortuig is van Sy hartlike liefde en trou teenoor ons, laat ons dan saam met ons mede-jeugdgenoot Samuel daarop antwoord: Spreek, want U kneg hoor!

En wat sal nou die doel van dit alles wees? Die doel van die Kerklike Jeugwerk is die Verheerliking van God, deur die jeug. Maar dit kan alleen deur die „ mens van God " wat vir elke goeie werk volkome toegerus is. Die mens van God kan egter net gevorm word deur soos ons Kerkwet dit uitdruk: „ Om die Jeug in aanraking te bring met die Evangelie van Christus." (Bls. 26, Art. 2.) Die resultaat hiervan, of wat hiermee saamhang, is: dat die Jeug dan sy regte „ plek in die gemeente en in die wêreld moet inneem ". Kerkwet, bls. 4, Art. X.

Allereers neem die jeug sy plek in in die kerk, in die priesterlike kring. Hier moet hy of sy volmondige lid word, d.w.s., in alle opsigte 'n bewus meelewende, belydende en werkende deel van die geheel. Hulle moet aktief betrek word in die lewe van die gemeente en van die kerk (Kerkwet, bls. 26, Art. 2, laaste gedeelte). Die jeug moet met die basaar in een of ander vorm meewerk, met groot geleenthede: hoeksteenlegging, inwyding, kerklike jaarfeeste, barmhartigheidsbetoning, opsporing van afvalliges, ens. Die jeug moet meehelp in algemene kerklike sake, bv. opbou van sentrum, betaal van meubels in v. d. Hoff-saal, Weeshuis, ens.

Tereg meld ons Kerkwet, dat die jeug ook sy plek in die wêreld moet inneem. Die lig van die Evangelie moet alle terreine deurdring, en die jeug moet dit soos 'n suurdesem daar laat ingaan. „ In die wereld " maar nie „ van die wêreld " is ons opdrag. Ons owerste Leidsman, Christus, was nie wêreldsku nie. Hy het die wêreld so liefgehad dat Hy Sy lewe gegee het.

Die N.H.J.V. is 'n orgaan van bystand waarmee die Kerk in elke gemeente die deel van die gemeente en kerk tussen die ouderdomme 14 en 30 jaar wil dien. Alhoewel die N.H.J.V. 'n sekere organisasie vorm het, en die naam vereniging dra is dit in wese nie 'n vereniging nie, maar gemeenskap. Dit is 'n stuk van die kerk. Die verskil tussen vereniging en gemeenskap is in kort die volgende: 'n vereniging is geslote, 'n gemeenskap is oop nes 'n kerk. 'n Vereniging word gestig, 'n gemeenskap groei uit die hart van God. 'n Vereniging, bv. 'n sportvereniging of landbouvereniging stel net belang in een aspek van die lewe van die lede. By 'n gemeenskap is daar belangstelling in alle lief en leed van die lede onderling. Gemeenskap het ook 'n organisatoriese kant. Selfs die eerste Christelike gemeentes waar die Gees magtig was, kon nie klaar kom sonder vorme en ampte nie. Die verskil tussen vereniging en gemeenskap is dus nie geleë in die feit dat daar organisasie is nie, maar in die gees wat in haar is, en waarin sy gelei word. 'n Verenging het 'n bestuur aan wie mens desnoods alles kan oorlaat, en dan kan dit nog 'n goeie vereniging wees, as die lede tenminste hulle kontribusie betaal. 'n Gemeenskap veronderstel die aktiwiteit van al sy lede, die bestuur is hier

slegs die uitvoerende orgaan wat die gemeenskap dien. Uiters ongesond is dit dan om alles alleen self te wil doen. Waar een persoon sig afren, afsloof en alles alleen wil doen, kan nuttige organisasie werk verrig word, maar geen gemeenskap sal ontstaan nie. Saamwerk, spanwerk is onontbeerlik. Daardeur word 'n sfeer geskep waar egte vriendskap heers, en waar egte kameraadskap is, kyk hulle nie vir mekaar, maar kyk hulle saam in dieselfde rigting na gemeenskaplike doeleindes.

Die kerk moet met behulp van die N.H.J.V. trag om die dikwels so eensame, afgeslote en ongenaakbare houding van so baie jongmense te vul, deur hulle binne die gemeenskap te trek. Die N.H.J.V. moet 'n helper word in hul nood en 'n medewerker aan hul blydskap en vreugde.

Die N.H.J.V. beoog die vorming van 'n gemeenskap van jongmense waarin die hele persoonlikheid van die jongmens ontplooi sal word, en waar die ontplooiing steeds die Evangelie sal ontmoet. Dit is 'n driehoeks-ontplooiing en die hart daarvan is die Bybel. Dan word dit feitlik weer omsirkel deur die Evangelie. Dis die ontplooiing van die liggaam, die verstand en die gees. Al ons gawes het die Here ons gegee om daarmee te woeker, Hom tot eer. Ons liggaam is 'n tempel van die Here en daarom moet dit versorg word, ons moet die Here liefhê met ons ganse hart èn siel en verstand en al ons kragte. Daarom het ons in die N.H.J.V. nie net Bybelaande nie maar betree ons ook die terrein van die kultuur en die gesellige saamkoms, waar ons geleentheid vind om die leer van die Bybel in lewe om te sit. Dan kom die volle mens in aanmerking, en dit is eers wat die Bybel geloof noem, vgl. Luk. wat „ Geloof " so omskrywe: Hulle het aan die Evangelie gehoorsaam geword. Die N.H.J.V. reël vermaaklikheid, toneel en sport en kultuurkursusse, maar is nie 'n sport-, vermaaklikheids-, toneel of kultuurvereniging nie. Dit is 'n gemeenskap wat ontstaan deur die woord van God en gedemonstreer in die diakonia, d.w.s., die persoonlike handreiking in barmhartigheid aan die enkeling. Dwarsdeur die Nuwe Testament vind ek die Driehoek Verkondiging (Kerugma) — Gemeenskap (Koinounia) — Diakonia. En met die spits druk dit die wêreld in (die oikoumenee wat Satan aan Christus getoon het op die berg). Die N.H.J.V. wil met die Evangelie na die velerlei in die jonglewe uitgaan en sorg dat die Evangelie soos 'n suurdesem al die lewenssfere deurdring, ja, nes die sout die voedsel.

Ter bereiking van die doeleindes is baie middele nodig. Vir die daarstelling van die middele moet die Jeugorganisasie van ons hele kerk plaaslik en algemeen sig inspan. Ook die staat moet die kerk hierin steun, want dis 'n dringende stuk volksopvoeding. Staat-subsidie en hulp van die Nasionale Jeugdiensraad moet verkry word. Behalwe die minder prysige middele soos 'n plaaslike lokaal vir samekomstes, landkaarte, projektors vir strook en bewegende films, aankleekiste, spelmateriaal en materiaal vir stokperdjies en ontspanning, moet daar in elke dorp en streek van Staatskant subsidies kom vir Jeugsentrums waar gesonde ontspanning en sinvolle vrye tydsbesteding in die sfeer van die Evangelie van Christus vir die jeug van kerk en volk gereël kan word. Hierdie het dringend noodsaaklik geword tot selfs op die kleine plattelandse dorp. Die lewe van Volk en Kerk is op die spel. Langs hierdie en ander weë moet die dapper uitdraging van die skatte van die Evangelie deur die Kerkjeug verrig word na die wêreld buite die Kerk.

Die voorbereiding, die vorming van die Jeuggemeenskap, die N.H.J.V., is maar net die aantrek van die skoene. Pas as ons die skoen aangetrek het, begin die lang wandeltog waarvoor ons die skoene aangetrek het. Daarom moet ons ons goed rekenskap gee van hoe ons die jeugwerk in ons kerk inrig en organiseer en vorm. Wie slordige of afgetrapte skoene aantrek, of 'n onmoontlike swaar jas of te veel dun klere vir die koue saamneem, haal die einde van die tog nie. Die kerklike jeugwerk moet meehelp om ons goed voor te berei. Ons moet eers goed en reg in ons geliefde Herv. Kerk staan, en dan saam uitgaan. Waarheen? Ek sou hieroor 'n boek kon skrywe. In kort kan dit saamgevat word in Matt. 5 vs. 16: „ Laat julle lig so skyn voor die mense dat hulle julle goeie werke kan sien en julle Vader wat in die hemel is, kan verheerlik."

Die weë wat die jeug in die verheerliking van God gaan bewandel, sal 'n rykdom van verskeidenheid vertoon. Dit sal:—

1. Jeug en Bybelstudie wees.
2. Jeug en Kerk en Sektebestudering.
3. Jeug in Staat en Maatskappy.
4. Jeug en Barmhartigheid, bv. binne die Kerkverband, die Weeshuis, die besoek van siek, arm en ander noodlydende kamerade, wegbring van blomme, vrugte na oues van dae en krankes, ens. En buite kerkverband: Kindersorg, kreupele versorging, meehelping aan die daarstelling van studiefondse vir behoeftige studente en skoliere, ens., ens.
5. Jeug en die Evangelisasie van wegdwalende jongmense, en die dra van die Evangelie tot aan die einde van die aarde.
6. Jeug en die vryetydbesteding van verveelde en rondslenterende kamerade in

dieselfde dorp.

7. Jeug en film. Geleenthede moet geskep word om ons jeug krities te laat staan, en 'n gesonde onderskeidingsvermoë aan te leer i.s. die film. Ons moet 'n eie Filmburo hê, vir die algemeen maar ook plaaslik.
9. Ons jeug moet nou reeds begin werk vir die daarstelling van 'n Jeugburo vir die Herv. Kerk met voltydse sekretariaat.
10. Elke tak van die N.H.J.V. moet 'n eie Jeugbiblioteek opbou.
11. Elke afdeling moet sterke medewerking verleen om ons Jeugblad: „ Weiding " te stabiliseer.
12. Vergeet nie Van der Hoff-saal waarvan die ameublement deur die jeug van ons kerk byeengebring moet word nie.

Kyk dit is enkele van die talle van weë waarlang die N.H.J.V. kan beweeg by die verwesenliking van die verhewe doelstelings nl. om God te verheerlik en die naaste te dien.

Die N.H.J.V. wil in die 20ste eeu optree as 'n stuk kerklike vormende arbeid vir rypere jeug. Dit wil aanvullend by vormingswerk in huis en sondagskool en kategese verder voortbou. Aanvullend aan huis en skool is dit as derde mileu 'n stuk voortgesette volksopvoeding, waarby die Jeug sig vrywillig laat betrek, en steeds meer en meer in groter mate medeverantwoordelikheid aanvaar.

Dit alles doen ons graag omdat ons in die Heilige Skrif gelees het dat Jesus een keer 'n jongman aangesien het en hom „ Lief gekry het ".

DS. L. M. LE ROUX.

Pretoria-Oos.

# OOR KERKMUSIEK

BY hierdie geleentheid wil ek die moedergemeente Witbank, baie gelukwens met hul 30-jarige bestaan.

Dit is nou 5½ jaar gelede dat ek met my gesin uit Nederland hierna toe gekom het as orrelis van hierdie gemeente.

Ek is nie spyt dat ek die groot stap gedoen het nie, al is dinge en omstandighede hier natuurlik nie dieselfde as in Nederland nie. Die erediens in die Protestantse kerke van altwee lande verskil egter nie baie nie en ook die taak van die orrelis is maar dieselfde.

Om hierdie rede en deur die feit dat ek die ander dae van die week maar dieselfde werk doen as ek in Nederland gewoond was, het ek my baie gou tuis gevoel.

Miskien mag ek 'n bietjie uitwei oor die taak van die orrelis.

Sowel hier as in Nederland sien 'n mens dat die gemeente dikwels nie saamstem met die orrelis i.v.m. die opvatting van sy taak nie. By heelwat gemeentelede is dit 'n onuitgesproke en soms 'n uitgesproke wens dat die orrelis tenminste vóór en na die diens enige stuk sal speel wat hulle smaak bevredig soos bv. operastukke of ligte klassieke musiek.

Die orrelis egter sal, wanneer hy sy taak goed verstaan, nie aan hierdie wense gehoor kan gee nie.

Sy taak is nl. om deur sy spel vóór die diens, die gemeente voor te berei vir die dinge wat gaan kom. Dit kan nie deur die speel van „wêreldse" stukke nie.

Sy spel tydens die diens is in hoofsaak beperk tot die begeleiding van die gemeentesang; wanneer dit egter gebeur dat hy alleen moet speel soos bv. by nagmaalsdienste tydens die verwisseling van tafels of by doopdienste na die doop, dan moet sy spel heeltemal in styl gehou word. Dit moet aanpas by die plegtige handeling en dieselfde karakter hê, dus nie 'n wiegelied na die doop nie.

Sy spel na die diens moet 'n musikale terugblik wees op die diens wat verby is en moet dus in dieselfde styl gehou word.

Ten slotte hoop ek dat ook die gemeentelede, wat bv. in die sang van die psalms en gesange aktief deelneem aan die diens, hul taak met entoesiasme sal vervul.

C. Vermaas (Orrelis).

# ONS VERDWAALDE VOLKSGENOTE

Die Algemene Kerkvergadering wat so pas afgeloop het, het onder andere weer baie aandag geskenk aan die probleem van ons eie volksgenote wat verdwaal het. Elke gemeentelid en elke kerkraadslid ken hierdie mense: Baie behoort glad nie meer aan 'n kerk nie; party behoort nog in naam aan die kerk maar weet nie meer hoe die kerk binnekant lyk nie en steur hulle ook nie meer aan kerksake nie; tienduisende het na die sektes toe verdwaal. Die jongste Algemene Kerkvergadering het met diepe erns oor hierdie mense gepraat en sy besorgdheid uitgespreek. En dit is nie die eerste keer dat hierdie besorgdheid uitgespreek word nie; verskillende vorige Algemene Kerkvergaderings sowel as ander rade van die kerk het dit ook al gedoen.

Om egter net die besorgdheid van die kerk uit te spreek, is nie genoeg nie. Die kerk moet ook iets daaraan doen. Nou is daar baie aspekte aan hierdie saak en daar is ook baie maniere waarop die saak aangepak kan en moet word.

Ons wil hier maar net oor een kant van die saak praat, een ding wat ons kan doen, toelig.
Een van die grootste probleme van ons kerk (en nie net van ons kerk nie, maar van ander kerke ook) is dat ons gemeentelede heeltemal passief in geestelike sake is. Die oorgrote meerderheid gemeentelede is passief ook in ander opsigte; hulle gee hulle bydraes en daarmee is dit verby. In stoflike opsig is daar egter nog altyd 'n hele klomp aktiewe mense wat bereid is om hard te werk vir die welsyn van die kerk. Sodra ons egter met geestelike dinge te doen kry, dink die mense vanself dat dit die werk van die predikant is, hoewel party darem nog die ouderling ook in die saak sal betrek.

Dit is noodsaaklik dat ons gemeentelede weer sal leer om te wees soos die eerste Christene waarvan ons nog in die Nuwe Testament kan lees. Die erediens in die kerk moet vir ons 'n feesvreugde wees, waar ons kom fees vier omdat Christus ons uit die dood verlos het. Waar ons saam so fees vier, word ons in ons geesteslewe verryk en versterk en verheerlik ons die naam van onse God.

Daar is nog duisende mense in die kerk wat so kan fees vier en vir wie die erediens in die kerk so belangrik is dat hulle dit vir geen geld wil verloor nie. Maar wat gebeur nou as Sondag verby is? Wat gebeur die ander ses dae van die week? Dit is hier waar ons te kort skiet en waaroor ons nou hier wil praat.

Wanneer ons uit die kerk uitstap, met ons harte bly en verryk omdat ons kon hoor van die groot liefde en genade van God in Christus Jesus, moet ons hierdie blydskap en rykdom begin uitdeel. „Laat julle lig so skyn voor die mense, dat hulle julle goeie werke kan sien en julle Vader wat in die hemel is verheerlik" (Mat. 5:16), so gebied die Here Jesus ons. En die Apostel skrywe: „Verbly julle altyd in die Here; ek herhaal: Verbly julle! Laat julle vriendelikheid aan alle mense bekend word" (Filip. 4:4, 5).

Ons doen dit nie deur rond te loop en gedurig die naam van die Here op ons lippe te neem nie; ook nie deur vir mense te gaan vra of hulle al bekeer is en hoe staan dit met hulle siele nie. Maar die geleentheid kom baie dikwels om oor die Evangelie, die Here en die kerk te praat; dan mag ons nie swyg of skaam wees nie. Maar ons moet nie net wag dat die geleentheid na ons toe kom nie; ons moet hom gaan soek. Ons moet rondom ons kyk en sien hoeveel mense is daar wat nie meer kerk toe gaan nie of nie meer God ken nie of aan die sektes behoort. Ons moet vriende met hulle maak; hulle besoek en hulle uitnooi na ons huise toe. Ons moenie met hulle heidense en godslasterlike dinge saamgaan nie, maar stadig en onopsigtelik, kalm en sonder dwang hulle iets toon van 'n lewe wat anders gelewe word. Vroeër of later sal so 'n huisgesin of een van hulle begin belangstelling toon. Dan neem ons hulle ook kerk toe, of probeer hulle kinders saam met ons s'n Sondagskool toe stuur. — So werk die sektes; hulle kom gedurig by ons deur klop; ons was nog altyd op die verdediging; hoekom sal ons nie teruggaan en hulle na ons toe bring nie? Is ons dan miskien bang vir hulle? Glo ons dan nie dat ons op die regte pad is nie?

Ek noem dit net: Vanselfsprekend moet ons die lig van die liefde van God in ons eie huise laat skyn. In hierdie opsig sondig ons ook baie, omdat ons nie meertyd vir 'n stil kwartiertjie saam met ons kinders rondom die Woord van God het nie.

Ons kerkraadslede, veral ons ouderlinge, het 'n groot taak om ons verdwaalde volksgenote weer terug te wen vir Christus en Sy kerk. Wat ek hierbo geskrywe het, geld vir elke lidmaat. Daardie werk kan egter nog baie beter gedoen word wanneer die ouderling daarin belangstel en die leiding daarvan op hom neem. Hy kan sy wykslede vertel van mense wat bearbei moet word en hulle aanmoedig; so nou en dan kan hy ook gaan om die werk 'n bietjie aan te help. Wanneer hy dink dat die tyd ryp is, kan hy die dominee vra om ook te gaan. Hierdie werk is nie net die plig van die ouderling en die predikant nie, maar is in die Kerkwet vasgelê as 'n deel van hulle arbeid: ‚Die arbeid onder die onkerklikes en onder die wat van die kerk vervreemd is, moet deur die ampsdraers altyd beskou word as deel van hulle amptelike arbeid. Hulle moet veral aandag skenk aan die gesinslewe en aan die jeug uit hierdie huisgesinne" (Kerkwet Art. 3, bls. 27).

Om hierdie werk behoorlik te kan doen, is dit noodsaaklik dat die gemeentes nie te groot is nie, anders het die predikant geen tyd om aan die buitekerklikes te bestee nie. Maar ons moet ook sorg dat die ouderlingswyke nie te groot is nie. Die Kerket bepaal: „ Die getal wyke in 'n gemeente word deur die Kerkraad vasgestel in verhouding tot die talrykheid van die lidmate en die uitgestrektheid van die gemeente" (Art. 4, bls. 10). Hiervolgens het dit gewoonte geword om in die stede 'n ouderlingswyk vas te stel op ongeveer tien of vyftien huisgesinne. Vermeerder die getal huisgesinne, verdeel ons die wyk in twee. Verminder die huisgesinne, hef ons die wyk op en skakel die huisgesinne in by die buurwyk. Die huisgesinne se getal bepaal die wyk. Somtyds woon daardie

huisgesinne (wat die stede betref, wat ek hier as voorbeeld neem, maar 'n mens kan dit ook op die platteland toepas) in een blok, somtyds in tien blokke. Ons hou hoegenaamd nie rekening met die mense wat nie aan die kerk behoort nie.

Nou het ek al gewonder of dit reg is; en miskien kan kerkrade daaroor dink. Is dit nie beter om die ouderlingswyke nie volgens die getal huisgesine in te deel nie, maar volgens oppervlakte? Ek weet dit lewer moeilikheid op om die nodige kerkraadslede te vind; maar 'n mens kan dit toepas sover moontlik en ek glo dat volharding ook hier die nodige werkers sal oplewer. Dit lewer ook op dat gemeentes baie groot kerkrade sal hê; maar hoekom mag 'n kerkraad nie groot wees nie?

As ons die ouderlingswyke indeel volgens oppervlakte, beteken dit dat ons vir elke ouderling by voorbeeld twee stadsblokke gee (ek praat hier net van die ouderling, omdat die diaken meer met die geldsake te doene het en waar 'n mens verdwaalde mense moet aankeer, staan die geld op die agtergrond; as 'n mens 'n diaken vir die gebied kan kry, kan hy die ouderling help). In daardie twee stadsblokke woon miskien twee, miskien geen Hervormde huisgesinne. Maar dit maak nie saak nie. Die ouderling moet daardie bepaalde gebied leer ken, vriende maak met die verdwaaldes en hulle probeer aankeer. Hiervoor gebruik hy die mense wat reeds aan die kerk behoort om hom te help. Ons kan dit ook so stel: Ons moet die kerkraadslede kies en hulle moet vir hulle wyke gaan bymekaar maak.

Die grootste moeilikheid hieraan is bepaald dat ons mense nie meer die vrymoedigheid van die Evangelie ken nie. Ons is skaam, ons wil nie indring nie, ons wil nie 'n oorlas wees nie. Dit is egter die verkeerde houding. Ons moet leer besef dat ons gestuurdes van Christus is en ons werk in Sy naam en nie tot ons eie voordeel nie. As ons eers eenmaal begin, sal ons naderhand leer op watter manier ons te werk moet gaan en sal ons ook vrymoedigheid leer. En as hierdie gees ons besiel, is daar geen grense aan die koninkryk van God en aan ons kerk nie. Ons sal die liefde van Christus weer in ons daaglikse lewe ondervind en ons sal ons geliefde Hervormde Kerk van dag tot dag laat groei en vooruitgaan.

DR. P. S. DREYER.

**'N BEKENDE EGPAAR VAN WITBANK**

'n Kleurvolle en bekende egpaar in ons gemeente is mnr. en mev. W. Schöler, wie tans by hulle seun en skoondogter inwoon.

Mnr. Schöler se lewensverhaal lees soos 'n sprokie. Hy het in 1898 op 26-jarige ouderdom vanuit Holland in S.A. gekom, en is in Maart 1906 te Pretoria getroud met mej. Machteldje Wolliswinkel, 'n weeskind wat ook in 1898 op 17-jarige leeftyd in S.A. aangekom het uit Nederland.



Hierdie egpaar, lidmate van ons kerk deur hulle hele lewe, het hulle hart en siel ingewerp by die lotgevalle van hulle aangenome Vaderland. Tydens die griep-epidemie in 1918-1919 was mev. Schöler een van dié persone wat haar persoonlike veiligheid nie in ag geneem het nie, maar verpleeg het net waar haar hulp nodig was.

Mnr. Schöler het verskeie noue ontkomings van die dood gehad, maar het tot onlangs nog gereeld 'n harde dag se werk verrig.

Die egpaar se enigste dogter het hulle reeds vroeg ontval. Hulle enigste seun en skoondogter is lidmate van ons gemeente.

# MEV. DS. C. JANSON

MEV. DS. JANSON is op 28 Desember 1924 gebore te Lydenburg, het hier opgegroei en gematrikuleer. Sy is die enigste dogter van Dr. Rossouw, wat vir byna 'n leeftyd op Lydenburg as geneesheer gepraktiseer het en tans naby Witrivier boer.

In 1940 is sy na die Universiteit van Pretoria, waar sy eers haar B.A.-graad en daarna die H.O.D. afgelê het. Gedurende die tyd het sy ook Ds. Janson ontmoet. Na haar H.O.D. het sy vir 'n kort rukkie aan die Wonderboom-Suid Laerskool in Pretoria skoolgehou, waarna sy haar as sosiale werkster gaan bekwaam het. In hierdie hoedanigheid was sy voor haar huwelik op Nelspruit werksaam.

Mev. Janson, die moeder van twee seuns en twee dogters, is 'n moederlike, huislike persoon. Tog staan sy met besondere bekwaamheid haar plek as predikantsvrou vol. Haar huis is altyd oop vir gemeentelede en vriende en sy verstaan die kuns om op ongekunstelde wyse iedereen tuis te maak. As voorsitster van die plaaslike N.H.S.V.-tak doen sy meer as haar deel om die sake van die gemeente op te bou en reg te hou.

Mag sy vir baie jare vir haar huis en gemeente gespaar bly!

# DS. T. N. H. JANSON

DS. T. N. H. JANSON, die huidige leraar van die gemeente Witbank, is op 27 Mei 1919 gebore op Dullstroom uit 'n familie wat in kerklike kringe welbekend is. Hy het op Dullstroom opgegroei en sy hoërskool opleiding op Lydenburg ontvang, waarna hy na die Universiteit van Pretoria vir sy opleiding as predikant gegaan het.

Aan die einde van 1946 studeer Ds. Janson af, waarna hy beroep is na die Ned. Herv. Gemeente Losberg (Fochville). Hier het hy nie net met groot vrug in sy gemeente gearbei nie, maar ook op verskillende openbare liggaame diens gedoen.

Op 1 Junie 1952 is Ds. Janson bevestig as predikant van die Ned. Herv. Gemeente Witbank, wat indertyd nog die gemeentes Ooglies en Witbank-Suid ingesluit het. Die afstigting van laasgenoemde twee gemeentes was dan ook die eerste gemeentelike taak wat op Ds. Janson gewag het. Reeds jare lank was hierdie afstigting noodsaaklik en is daaraan gewerk, maar dit het gedurig haas onoorkomelike moeilikhede opgelewer. Nog in dieselfde maand waarin hy bevestig is, het Ds. Janson hierdie afstigting gereël en op 28 Junie het die twee nuwe gemeentes 'n werklikheid geword.

Dat hierdie afstigting tot voordeel van die twee dogtergemeentes was, blyk uit die feit dat albei reeds hulle eie predikante het, asook 'n eie kerk of met 'n kerk in aanbou.

Die afstigting het die moedergemeente egter baie verswak en met groot skuld agtergelaat. Dit het vir Ds. Janson, getrou bygestaan deur Mev. Janson, die Kerkraad en Sustersvereniging, harde werk meegebring om die gemeente weer op te bou en die finansiële sake reg te kry.

Ook op ander terreine was Ds. Janson baie aktief. Op 5 Augustus 1953, 'n jaar na sy aankoms op Witank, is hy verkies tot stadsraadslid. Van Oktober 1953 tot Oktober 1954 dien hy as voorsitter van die stadsraad se komitee vir nielanke sake; van Oktober 1954 tot Oktober 1955 dien hy as Burgemeester en as voorsitter van die lisensiehof. Van Oktober 1955 tot Junie 1956, toe hy om gesondheidsredes die stadsraad bedank het, dien hy as voorsitter van die komitees vir finansies en algemene doeleindes. In hierdie tyd het Ds. Janson 'n belangrike deel bygedra tot die vinnige ontwikkeling van Witbank.

In skoolsake was Ds. Janson ook baie aktief. Hy het verskillende jare as lid van die skoolraad van Middelburg gedien en ook 'n rukkie as lid van skoolkommissies te Witbank. Vanaf die einde van 1952 tot einde 1954 dien hy op die Beherende Liggaam van die Hoërskool en was grotendeels verantwoordelik daarvoor dat die skool die naam van die Generaal Hertzog Hoërskool gekry het.

Dit is die bede van Kerkraad, gemeente en vriende dat Ds. Janson met nog baie jare van gesondheid gespaar sal word tot diens van gemeente en gemeenskap van Witbank.

# *HET U GEWEET?*

By afstigting van die gemeente was teenwoordig ds. A. J. Barger, voorsitter en ds. J. G. M. Dreyer, skriba van die Noordelike Ringskommissie en tans redakteur van Die Hervormer en ds. S. Vermooten, konsulent van die gemeente.

Die eerste orrel van die gemeente is in 1935 gekoop vir die bedrag van £125 en is in 1952 weer vir dieselfde bedrag van die hand gesit.

Binne die grense van ons gemeente, nl., op sy plaas Waterval, is die stoflike oorskot van wyle Generaal Hertzog en sy eggenote begrawe. As iemand ooit onder die indruk wil kom van die grootsheid wat daar in eenvoud te vinde is, dan hoef hy niks verder te gaan as na die laaste rusplek van hierdie groot en geliefde Staatsman nie.

'n Seun en naamgenoot van wyle die Generaal is ouderling op ons Kerkraad.

# DIE SKOLE IN WITBANK

VANSELFSPREKEND stel 'n gemeente belang in die opvoeding van sy jeug. Daarom verheug ook ons gemeente sig daarin dat daar sulke deeglike onderwysfasiliteite bestaan op Witbank. Met groot moeite is dit bereik. Om redes wat 'n mens in die uitgawe van 'n gemeentelike blad liewers nie wil bespreek nie, is dikwels groot moeite ondervind om te bereik wat bereik is.

Nie net om die naam wat die skool dra nie, maar ook omrede van prestasies wat behaal is en behaal word, is die Generaal Hertzog Hoërskool 'n sieraad vir Witbank. Die prinsipaal, vir sy simpatieke houding en optrede ook teenoor ons gemeente, is tesame met sy personeel geregtig op die dank van alle ouers vir hulle werk. Ongelukkig is daar op Witbank met sy baie skole en onderwysers deur al die jare byna geen, of in alle geval, baie min personeellede gewees wat aan die Nederduitsch Hervormde Kerk behoort het. Kinders van ouers wat tot ons kerk behoort word egter deur die prinsipaal en personeel, ook van die koshuise, aangemoedig om ons Sondagskool en eredienste by te woon.

In die skool vir juniors, d.w.s., kinders tot Standerd I, word uitstekende opvoedkundige werk verrig. „ Sonskyn "-skool is sy naam en die plek wat hy in die hart van die gemeenskap inneem, waardig.

By die Afrikaans-medium Laerskool word daar getrag om ons jong Afrikaanse seuns en dogters nie alleen kennis te gee nie, maar ook liefde vir hulle volk en kultuur. As 'n mens wil weet wat om van dié skool te sê, vra gerus aan enigeen van die leerlinge wat hulle dink van hulle skool.

Niks minder lofwaardig nie is die werk wat in die omliggende skole, Riverview, Klipfontein, Naauwpoort, Clewer en Balmoral gedoen word.

Verder bestaan daar 'n Engelsmedium Laerskool waarheen Engelssprekende ouers hulle kinders met geruste harte kan stuur, asook 'n Tegniese Kollege vir vak-onderwys wat hopelik binnekort groot uitbreiding en beter fasiliteite kan verwag.

Baie groot moeilikheid is nog altyd, en word nog steeds deur Witbankskole t.o.v. akkomodasie ondervind. Dit word van harte gehoop dat vir die kinders van ons gemeente en gemeenskap ook in hierdie dringende behoeftes voorsien sal word.

Intussen wens ons gemeente die onderwysers en onderwyseresse van Witbank alle seën toe, en dank hulle vir hulle werk.

## *STEM U SAAM . . .*

Die trek na die „ stede " begin ons gemeente nou regtig benadeel. Asof dit nie genoeg was dat sovele uit ons dorpie na die vleispotte van No. 8 Dorpsgebied (in Witbank-Suid) gegaan het nie, en andere soos oudl. v. d. Walt en sy gesin na Pretoria nie, moet ons nou nog verneem dat die bekende en gewaardeerde gesin van Oom Okkie de Wit ook na Pretoria wil gaan. Is daar nie iemand wat hulle kan oortuig dat die steenkoolhope van Witbank in die winter mooier is as die jakarandas van Pretoria nie? Of dat hulle nêrens in Pretoria sulke lekker groenmielies sal kan koop as wat hulle op Witbank present kry nie?

Sekere familiename assosieer 'n mens altyd met bepaalde gebiede. In 'n paar dorpe van die Wes-Transvaal, as 'n mens per ongeluk teen iemand stamp, hoef jy net te sê: „ Ekskuus, Mnr. Venter ", en jy kan byna seker wees, dit is 'n mnr. Venter. Op ander plekke is dit Coetzee of van der Merwe, of 'n ander naam.

So het Witbank — en die Hervormde Gemeente van Witbank — ook sy bekende families wie se name vir baie jare reeds prominent 'n rol speel, en dit seker vir nog lange jare sal doen. Daar is bv. die van der Westhuizens, die Mullers en die van Nieuwenhuizens. Verder sulke vanne soos la Grange, Pretorius, Prinsloo, Stone, Oosthuizen, Bezuidenhout, van Vuuren, Groenewald, Venter, en 'n paar ander. As 'n mens in een van hierdie families introu kan jy seker wees dat jy omtrent die hele gemeente met 'n soen moet groet, want dit is familie. En die Witbankers, al maak hulle soms rusie, is familievas!

# ONS FEESVIERING

GEMEENTE!

„Waarom 'n feesviering by ons dertigjarige bestaan?" sou ons kon vra. En seker, dit het miskien beter gepas by ons 25-jarige bestaan as ons na die gewoonte wou gaan. Maar onthou u nog hoe ons vyf jaar gelede getwyfel het oor die wenslikheid — selfs die moontlikheid — van afstigting? Onthou u nog die twyfelmoedigheid by ons almal, en die bedenkinge oor die toekoms? Ons wou nie eers één gemeente afstig nie.

En toe, vyf jaar gelede nog nie eers nie, word één gemeente in drie verdeel. Broeders en Susters, hoe het die paar jare se seënryke bloei ons nie beskaam nie. Lees maar van Oogies, en Witbank-Suid en van ons gemeente. Gaan kyk maar. En oordink dan of ons nie mag feesvier nie. Meer nog, of ons nie **moet** feesvier nie.

Maar dan nie 'n fees vol eiewaan nie, maar soos dit bespreek en besluit is — 'n dankfees ten ere van die Here van die Kerk. U plek by ons eredienste mag nie leeg wees nie — dit kan ook nie as u in u hart gevoel die dank wat daar moet wees by elkeen van ons as ons dink oor die dertig jaar, en oor die laaste vyf jaar se seën.

En met daardie dank in die hart kom ons na die fees, en gaan ons weer na ons taak in Sy kerk terug, versterk in die geloof, en versterk in ons liefde vir Sy diens.

Mag ons feesviering inderdaad 'n dankfees wees, Hom ten eer.

---

Seef en Breggie Klaassen se name is by die Jongeliede-vereniging nog nie vergete nie. So ook word die werk van mevr. Nettie Brown, Stompie Kruger, Marie Harley en ander susters wat nou onder ons dogter-gemeentes resorteer, deur die N.H.S.V. onthou. Ouderlinge Barnard, Swart, van Wyk en ander van die huidige kerkraad van Oogies en Witbank-Suid se bande met ons gemeente is nog nie vergeet nie. Ons vertrou dit sal nog lank so bly.

Aan hulle in ons dogtergemeentes met wie ons so lank saam gewerk het in Witbank bring ons hartlike groete oor. Ook aan die talle wie nie by die naam genoem is nie, maar teenoor wie ons net soveel waardering verskuldig is.

Ons weet, al behoort ons nou tot verskillende gemeentes, ons behoort nog tot dieselfde kerk. Ons bid u almal by ons feesviering die Seën van die Here toe.

